van die Groot Trek, waardeur die grensboere in betreklik groot getalle die meer suidelike dele verlaat en in die noordooste van Suid-Afrika 'n nuwe thuiste gaan soek het. Die trek het veelal nie alleen met swaar ekonomiese en ander opofferinge en ontberinge gepaard gegaan nie, maar is ook dikwels veel verder voortgesit, nieteenstaande die bitterste lyding, as op grond van b.v. bloot ekonomiese motiewe die geval sou gewees het. Die verklaring hiervoor moet deels gesoek word in 'n begeerte na die nuwe en avontuurlike en in 'n treklus wat in die loop van tyd ontwikkel het. Maar 'n belangryke motief by die trekkers is tog ook gewees om 'n landsdeel te bereik wat so ver weg was dat hulle die afstand kon beskou as 'n waarborg, ook in die toekoms, nie alleen vir hulle eie vryheid nie, maar ook vir dié van hulle kinders.

Die lang reeks oorloë teen die kaffers waaraan die trekkers na die oostelike en later na die noordoostelike dele gedurende die hele neentiende eeu elke maal weer moes deelneem, het ook 'n nie te onderskatte rol ten nadele van die ontwikkeling van 'n gevestigde lewenswyse gespeel. Selfs waar dit nie altyd tot eintlike gevegte gekom het nie, is die blankes dikwels genoodsaak gewees om weens dreigende kaffergevare van woonplek te verander. Teen die einde van die neentiende eeu vind daar nog twee oorloë teen die Britte plaas, een waarvan byna drie jaar geduur het, en ook nog 'n strooptog deur die Britte, waarteen Transvaalse burgers hulle ook te weer moes stel.

Klimaatsomstandighede het ook 'n baie groot invloed uitgeoefen om van die veeboer 'n trekboer te maak. Beperktheid en onreëlmatigheid van die reënval het in groot dele van die land die veeboer gedwing om dikwels met sy vee te trek om water en weiding te kry, en reeds vroeg in die geskiedenis van die koloniste ontwikkel daar 'n type van boer wat 'n meer of minder pastoraal-nomadiese lewe lei. Ons kry nog vandag in die noordweste 'n type van trekboer wat somtyds wel en somtyds nie eie grond besit nie. Met sy vee trek hy gedurig „agter die reent aan,'' en vir meer as een trekboerfamilie is wa en tent nog vandag die enigste woonplek. In verskillende dele van die Unie word nog 'n methode van boer gevolg wat vroeër veel meer verbreid was en wat berus op 'n jaarlikse trek tussen winter- en somerplase, met die doel om dwars deur die verskillende jaargetye water en weiding vir die vee te kry. Veral in dele van die Unie wat deur droogtes geteister word, is die trek met die vee nog, soos vroeër, 'n baie gewone verskynsel.

Ook die transportryery moet hier genoem word, deels as uiting van die trekgees, maar deels ook as oorsaak van sy

verdere ontwikkeling. Deur middel van die transport van goedere met wa en osse het 'n aanmerklike gedeelte van die plattelandse bewoners eenmaal 'n verdienste gehad. Dit was veral die geval met die ontwikkeling van die goud- en diamantnywerhede gedurende die laaste helfte van die neentiende eeu en voor die spoorweë die binnelandse centra met die kushawens verbind het. Baie boere het aan die destyds winsgewende transport deelgeneem en so hulle plase gedurende hulle afwesigheid grotendeels onbewerk gelaat, of selfs goedkoop verkoop. Vandag nog kry ons 'n type van armoedige transportryer wat onwillig is om op 'n ander wyse 'n bestaan te maak.

Weens die uitgestrektheid van die plase, die begeerte van die geïsoleerde plaaseienaar na geselskap, na hulp en na beskerming teen kaffergevare, was dit 'n geslag of twee gelede moontlik, en selfs maklik, om in dunbevolkte dele verniet of byna verniet loopreg vir vee op andermansgrond te kry; buitendien was daar in die meer noordelike dele nog baie onbesette grond waar water en weiding volop was. So het 'n type van bywoner ontstaan wat nie gewillig was om selfs teen baie geringe koste 'n eie plaas in besit te neem nie, daar hy na behoefte van een plaas na 'n ander met sy vee kon trek. Met die stygende waarde van grond, die kleiner word van plase, en die inbesitneming van dele van die land wat vereers nog oop gelê het, het hierdie bestaansmoontlikheid al kleiner en kleiner geword. Die plaaseienaar het daartoe oorgegaan om meer en meer die hoeveelheid vee te beperk waarvoor hy sy bywoner loopreg gee. Die bywoner is vandag daar sterk toe geneig om 'n blote plaasarbeider te word wat min of geen eie besit aan vee het nie. Maar die trek speel tog nog dikwels 'n belangryke rol ook in die lewe van hierdie verarmde of verarmende bywoner. Hy bly 'n tydlang by een plaaseienaar en trek dan na 'n ander, in die poging om tog nog loopreg vir sy troppies vee te kry of om op 'n ander manier te soek na 'n beter bestaan.

Daar is 'n ander type van trekker wat oorspronklik van die plaas afkomstig is, maar wat daarvan al in hoofsaak los geraak het. 'n Tydlang is hy miskien op die delwerye, dan op onderstandswerke, of hy maak 'n armoedige bestaan in een of ander dorp of stad. Ons meen beslis dat hierdie type veral in die Transvaal te vind is, en dat dit deels is omdat die onbestendige jagters- en veeboer-lewenswyse daar nog tot op betreklik late datum op taamlik uitgebreide skaal voortgesit kon word, en deels omdat die treklustiges van die ouer dele hulle weg na die Transvaal gevind het. Naas die trekgewoonte self is 'n belangryke oorsaak van rondtrekkery ongetwyfeld te vind in die feit dat die verarmdes wat die plaaslewe verlaat het, tot die onge-

skoolde arbeidsklas behoor. Dit verminder hulle kans om vaste werk in die dorpe en stede te kry en werk daartoe mee om hulle gedurig aan die gang te hou.

Die redes wat armblankes vir die wisseling van verblyf aangee, blyk vernaamlik van ekonomiese aard te wees. Agt-en-sewentig van hulle is deur ons in persoonlike onderhoude uitgevra oor die motiewe wat hulle daartoe gelei het om in besondere gevalle te trek. Onder 180 redes wat aangegee is, val 173, of iets oor die 96%, onder die algemene hoof dat die bestaansmoontlikhede te gering geword het om te bly waar hulle eers was, as gevolg van droogte, veesiektes, swakheid van bougrond, ontslag deur werkgewer en dergelyke redes meer, of omdat hulle gehoop het om elders 'n ekonomies beter uitkomste te vind, soos op ander plase, op die alluviale diamantdelwerye, op die goudmyne of andersins in die stede en dorpe. Slegs 15, of minder as 4%, van die redes was van meer persoonlike aard, soos siekte, onenigheid met die eienaar van die plaas waarop hulle was, of gebrek aan skoolgeleentheid vir hulle kinders. Ons wil egter nie beweer dat die redes wat aan ons meegedeel is, altyd die werklikheid korrek weerspieël het nie; die eintlike rondtrekker wissel om betreklik geringe motiewe van woonplek. Dit is ook opvallend dat hy dikwels maar 'n baie vae voorstelling het van die bestaansmoontlikhede wat aangebied word deur die plek waar hy gaan „beter soek.'' Dikwels word hy dan ook teleurgestel, sodat „beter soek en slegter vind'' vir hom 'n spreekwoordelike uitdrukking geword het.

Die oorsig wat ons van die vernaamste oorsake van die ontwikkeling van die trekgees gegee het, is noodsaaklik om die geaardheid van hierdie kenmerk behoorlik te kan verstaan. Die typiese armblanke-rondtrekker behoor nie tot die alleenlopende vagebonderende rondlopersklas nie, maar trek so veel moontlik saam met sy familie en bly gemiddeld 'n paar jaar op een plek voordat hy weer versit. Op die kerknedersetting te Lagersdrift in die Transvaal, waar die owerheid oor die trekgees onder die nedersetters kla, slaan hierdie klagtes op 'n seksie wat gemiddeld vyf tot ses jaar daar bly en dan wegtrek, om dan somtyds ná 'n paar jaar terug te keer en weer plek te vra. In die geval van sewentien uitgesproke rondtrekkers het ons van elkeen self die geskiedenis van sy rondtrekkery so volledig moontlik probeer kry. Dit het geblyk dat hulle gemiddeld drie tot vier jaar op een plek gebly het. [1]

[1] Die grootste mate van verandering van woonplek het voorgekom by een wat in die loop van neentien jaar vyftien keer getrek het, hoofsaaklik as bywoner-arbeider van een plaas na 'n ander. Daarna het

Die eintlike trekgees moet nie beskou word as 'n psychopathologiese nomadisme nie, 'n geestestoestand wat verwant is met swaksinnigheid of meer of minder duidelike neigings tot kranksinnigheid en misdaad.[2] Van die typiese armblanke-rondtrekker — d.w.s., afgesien van uitsonderings — is dergelyke neigings nie kenmerkend nie. Die trekgees, sowel as die motiewe wat die trek tot 'n tradisie laat ontwikkel het, val in hoofsaak binne die grense van die geestelike normaliteit.

Met bowestaande wil ons egter nie beweer dat erfbiologiese faktore nie 'n rol in die ontstaan van die trekgees gespeel het nie. Dit sal nouliks ontken word dat waar die trekgees ontwikkel en voortbestaan onder invloed van omstandighede en van 'n tradisie, daar ook 'n erflike basis moet wees wat deur sulke faktore tot ontplooiing kom. Dit is aan te neem dat hierdie erflike basis by party individue of families in 'n hoër mate aanwesig sal wees as by ander en so daartoe sal meewerk om verskille te veroorsaak in die graad waarin die trekgees ontwikkel en voortbestaan.

**In hoe ver verdwyn die trekgees? Die beperktheid van sy voorkome.**

Die omstandighede wat die trekgees oorspronklik laat ontstaan het, is vandag sterk aan die verdwyn. Die moontlikheid om na tot nog toe onbesette grond te trek, het baie meer beperk geword, en die trek van die beskawing af weg duur slegs in baie verminderde mate voort. Ons vind egter nog, by voorbeeld in die noorde van die Transvaal, 'n klas wat telkens weer padgee na die dunner bevolkte dele wat nog meer noordwaarts lê, waar grond nog goedkoop is of op maklike voorwaardes te verkry is of waar dit ten minste nie so moeilik is om water en weiding vir vee te kry nie, waar 'n bestaan deur die jag nog op 'n manier gemaak kan word en waar die eise wat die moderne lewe aan die arbeidsaamheid stel, nog nie so sterk gevoel word nie.[3]

---

by 'n vaste verdienste aan die spoorweë in een van die stede gekry, waar hy ten tyde van ons onderhoud al sestien jaar was.

Sien ook voetnoot 27, p. II — 165.

[2] Sulke gevalle is in Duitsland beskrywe deur K. Willmanns, *Psychopathologie des Landstreichers,* 1906, en in Amerika deur C. B. Davenport, *The Feebly Inhibited,* 1915.

[3] Hiermee wil ons nie te kenne gee dat almaal wat deelneem aan die hedendaagse trek na die noorde, tot die type behoor wat in die teks beskrywe is nie. Onder die verhuisers na die noorde van die Transvaal en na die Kalaharie is daar uitstekende pioniers, wat hulle daar vestig en hulle boerderye, dikwels onder groot moeilikhede, ontwikkel en opbou.

Tot die omstandighede van die verlede moet ook gereken word binnelandse oorloë en kafferonluste. Selfs in die noordoostelike provincies het hierdie faktore al 'n geslag en meer onsekerheid van lewe en onbestendigheid van verblyf nie in 'n noemenswaardige mate direk veroorsaak nie. Met die invoering van moderne middels van vervoer, veral van die trein, het ook die transport met wa en osse al lank die belang as middel van bestaan verloor wat dit vroeër gehad het. Dit is waar dat die motorvervoer vandag meer en meer toeneem en dat baie van die verarmdes van die platteland daarmee 'n verdienste kry, maar hiermee gaan tog nie die maandelange afwesigheid van 'n vaste woonplek gepaard wat die transport met die wa vroeër dikwels meegebring het nie. As gevolg van die inbesitneming en toekamping van plase is die eintlike trekboer nog maar hier en daar te vind. Selfs die trek tussen die eie winter- en somerplase verminder sterk in baie dele van die Unie, weens die moeilikheid om nog geskikte weiding langs die weg vir die vee te vind. Plaaseienaars kort nou so sterk die loopreg in wat aan die bywoner vir sy vee gegee word, dat hierdie klas gedwing word om hulle ou wyse van bestaan op te gee. Hoewel klimaatsomstandighede nog dikwels die boer daartoe bring om met sy vee te trek, gaan die plaaseienaar meer en meer daartoe oor om sy plaas op so 'n manier te ontwikkel dat dit permanent water en weiding het. Die tradisionele maniere waarop vroeër geboer en gelewe kon word, het ondoeltreffend geword; en dié wat probeer om die ou trektradisie nog te volg, verarm onvermydelik vroeër of later.

Hiermee kry ons egter een van die grondoorsake van 'n nuwe beweging, naamlik dié van die plattelandse verarmdes na die dorpe en stede. Soos ons gesien het, word daar deur 'n deel van hulle die onbestendigheid van woonplek en bestaan weer in 'n gewysigde vorm voortgesit. Die teenwerking van hierdie rondtrekkery vorm juis een van die praktiese moeilikhede van die armblanke-vraagstuk. By 'n deel van die ouer geslag is die trekgewoonte te seer 'n deel van die karakter geword om deur blote werkverskaffing verwyder te kan word; maar wat die kinders betref, is die vernaamste praktiese maatreël om hulle op te voed en andersins in die geleentheid te stel om vaste verdienstes te kan kry en te behou.

Die verklaring wat ons van die trekgees gegee het, verduidelik waarom dit veral voorkom by dié deel van die blanke bevolking wat al lank in Suid-Afrika is, naamlik die Afrikaanssprekendes. Die omvang en belang van die tradisie moet egter ook by dié deel van die bevolking nie oorskat word nie. Daar is dele van die land waar klimaat en die bereikbaarheid van

markte vir boerderyprodukte 'n meer bestendige lewenswyse reeds vroeg moontlik gemaak het, en dáár is die trektradisie as 'n kenmerk van die bevolking ook afwesig. In ander dele wat telkens weer deur swaar droogtes geteister word, sal die boer wel by tye met sy vee trek, maar dit is baie opmerklik met welke taaie volharding hy tog anders op sy plaas gevestig bly. Buitendien was familietradisies en karakter, en wel ook biologiese erflikheid, faktore wat die ontwikkeling van 'n uitgesproke trekgees teengewerk het. So vind ons families wat nog as voortrekkers in die eerste deel van die neentiende eeu deelgeneem het aan die Groot Trek na die noorde, maar wat hulle spoedig op eie plase gevestig het en waarvan die nakomelinge ook vandag voorspoedige en ondernemende boere is. By baie het individuele verskille in verstand ook sonder twyfel meegewerk tot 'n tydige begrip van die eise van die veranderde omstandighede en die aanpassing daaraan. Baie van die verarmde families wat na die stede en dorpe trek, soek en vind daar 'n vaste woonplek en verdienste. Die neiging tot toenemende bestendigheid van verblyf vind ons ook onder baie van diegene wat op die nedersettings vir armblankes opgeneem word, en dit selfs onder dié wat onmiddellik voor hulle opname nog trekkers en trekboere was. Die begeerte na 'n vaste „sitplekkie'' is dikwels opvallend sterk sowel by mans as by vrouens wat nog „op die trek'' lewe. Trouens, ons vind onder 'n baie groot deel van die verarmende of verarmde plattelandse bevolking in 'n sterk mate juis die teenoorgestelde van die trekgees. Die bespreking, in die volgende hoofstuk, van die vaskleef aan die plaaslewe, bring ons op 'n teenoorgestelde type. 'n Ander voorbeeld het ons in die geval van die boswerkers van die Knysna-Tsitsikamma streek, 'n klas wat minstens reeds in die middel van die agtiende eeu met boswerk 'n armoedige bestaan in daardie streke gemaak het en wat vandag nog daar te vind is.

## HOOFSTUK III.

## DIE VASKLEEF AAN DIE PLAASLEWE.

**Verdeling en gesamentlike besit van die plaas.**

'n Faktor in die verarmingsproces op die platteland waarop in die literatuur oor die armblanke al meermale gewys is, is die te ver gedrewe verdeling en die gesamentlike besit van plase.[1] Dikwels word die plaas in agtereenvolgende geslagte telkens weer onder die kinders verdeel, sodat die aandeel wat elke erfgenaam kry, al kleiner en sy bestaansmoontlikhede dus al geringer word. Daarby het die testament somtyds verbied dat 'n erfgenaam sy grond verkoop, tensy aan 'n ander lid van die familie. In ander gevalle word 'n plaas as *fidei commissum* aan 'n toekomstige geslag nagelaat, waarvan die lede dikwels so talryk word dat die aandeel van elkeen uitermate klein word. Tot Wet No. 2 van 1916 was dit ook onmoontlik om so 'n testament opgehef te kry anders as deur dure private wetgewing.

Die afstammelinge bly graag woon op hulle erfporsies, sodat ons hier die teenoorgestelde kry van die neiging om weg te trek as ekonomiese of ander omstandighede as ongunstig en drukkend ondervind word. Hier bly die mense juis kleef aan die plaas, selfs waar die proces van verdeling en verarming al ver gevorder is. Die verarming wat so veroorsaak is, is verhaas deur die feit dat die families meestal groot was. Buitendien is die plase dikwels op 'n baie nadelige wyse opgesny. Verskillende dele van 'n plaas is dikwels van ongelyke waarde of is alleen vir bepaalde doeleindes geskik, en die plaas word dan so opgesny dat elke erfgenaam van elke soort grond 'n deel kan kry en by die waterplekke kan kom. 'n Erfgenaam se porsie kan so oor verskillende dele van die plaas op 'n ongerieflike manier versprei wees of uit lang dun strokies grond bestaan waarop dit veral ondoenlik is om met vee te boer.

In ander gevalle, weer, het die plaas in die gesamentlike besit van die erfgename oorgegaan. Hierdie gesamentlike besit het besonder nadelig gewerk, daar dit, soos elders aangetoon

---

[1] Sien b.v. *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8, pp. 65-71 en 85 (T. G. 13 — '08); W. M. MacMillan's *Complex South Africa*, 1930, pp. 81-85; *Tweede Interim Rapport van die Werkloosheid's Kommissie*, 1921, pp. 3-4 (U. G. 34 — '21).

word, roofbou en gebrek aan vlyt en ondernemingslus veroorsaak het.

Verarming deur verdeling of gesamentlike besit van die plaas gaan vandag nog voort, en die vraag ontstaan: waarom word 'n handelwyse wat klaarblyklik tot nadelige gevolge lei, dan voortgesit? Die antwoord toon aan dat ons met 'n sametrekking van invloede[2] te doen het waarvan genoemde handelwyse as symptoom moet beskou word. Dié invloede het egter 'n veel wyer strekking, daar hulle die verklaring vorm van die belangryke neiging om aan die plaaslewe vas te kleef.

**Oorsake van die vaskleef aan die ouerlike plaas in die besonder en aan die plaaslewe in die algemeen.**

Vroeër was dit vir die seuns van 'n boer moontlik om te trek na dele wat nog nie geokkupeer of in besit geneem is nie; maar toe hierdie moontlikheid alhoe beperkter word en dit al duurder word om elders grond te koop, het die neiging by die ouers versterk om vir hulle nakomelinge te probeer sorg deur aan elkeen 'n aandeel of reg op die plaas te gee. Die Romeins-Hollandse reg het trouens voorgeskryf dat elke kind sy legitieme porsie van die nalatenskap moet kry, maar die betrokke wet is sedert geruime tyd afgeskaf.[3] Van meer belang is die ouers se wens om aan al die kinders reg te laat wedervaar. Hulle voel dit as 'n onreg as die hele plaas aan een of 'n paar kinders nagelaat word. Selfs waar dit duidelik word dat die aandeel of reg wat iedere kind gaan kry, te beperk sal wees om nog enigsins 'n bestaan daarmee te kan maak, begeer die ouers tog om aan elke kind 'n „sitplekkie'' te gee waarop daar tog iets gewen kan word, waarvandaan die kind nie afgeja kan word nie, waarheen hy kan terugkeer nadat hy 'n tydlang „buite'' gewerk het, en wat die voordeel het dat sy familie daar goedkoper kan woon as op die dorp of in die stad waarheen hulle anders maklik gedruk sou kan word.

Die plan om die plaas aan een of aan enkele te gee, met die bepaling dat die ander dan moet uitbetaal word, kon onder pionierstoestande nouliks uitgevoer word, toe die mark vir landelike produkte dikwels verafgeleë en swak was en dit dus moeilik was om die geld vir uitbetaling te kry. Vandag word

---

[2] 'n Kort, onvolledige uiteensetting van sulke invloede is reeds vroeër gegee in die *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8, p. 64 (T. G. 13.—'08).

[3] In die Kaap in 1874; in Natal in 1863 (en 1885); in die Vrystaat in 1901 en in die Transvaal in 1902.

dikwels as beswaar teen dié uitweg aangevoer dat dit 'n te sware skuldelas op die skouers sou laai van dié wat die plaas kry, en dit kom die ouers as die billikste teenoor al die kinders voor as aan elkeen 'n gelyke aandeel of reg op die plaas gegee word.

Hier kom dan nog by dat die nadelige gevolge van dié manier van doen dikwels nie meteens sigbaar was nie. Die oorspronklike plaas was baie groot, sodat dit vereers die groter bevolking kon dra. Ook op later stadia het somtyds, onder speciale omstandighede, nadelige gevolge nie meteens te voorskyn gekom nie. So kon by voorbeeld 'n twintig jaar gelede toe volstruisvere baie goed op prys was, 'n baie goeie bestaan in dele van die Unie met die volstruisboerdery gemaak word selfs op klein stukkies grond. Eers toe die pryse só geval het dat die boer moes oorslaan na ander produkte wat veel minder winsgewend was, het dit duidelik voor den dag gekom dat die erfgename se stukkies te klein was. Die groter bevolking wat die plaas moes dra, het die roofbou, wat veelal reeds aan die gang was, vererger. Die gevolglike vermindering van die draagkrag van die plaas was dus grotendeels self resultaat van die groter bevolking wat daarop probeer woon, en hierdie resultaat is dikwels nie duidelik vooruitgesien nie.

Dit kom voor dat ver deurgevoerde verdeling die toestand van die een geslag van eienaars reeds byna onhoudbaar gemaak het, sodat dit aan hulle duidelik geword het dat dit noodlottig vir die kinders sal wees as die dele weer onderverdeel word. Tog is die voorneme dikwels om maar so voort te gaan, „want wat kan ek anders vir die kinders doen?" Somtyds met gelatenheid, somtyds met 'n sekere mate van onrus, word sake dan maar aan die toekoms oorgelaat.

Daar is ook by die ouers positiewe beweegredes aanwesig om die kinders by hulle op die plaas te hou. Die gehegtheid aan die kind wek by die ouers die begeerte om die kind thuis en onder hulle oë te hou, sodat hulle kan weet hoe dit met die kind gaan. Vir die ouer op die geïsoleerde plaas is die verafgeleë dorp of stad vreemd en onbekend en word dit al om dié rede as 'n bron van gevaar vir die seun of dogter beskou. Teenoor die moontlikheid dat die kind in 'n verdienste kan kom of 'n ambag kan leer, staan die vrees om die kind daar bloot te stel aan sedelike agteruitgang.

Naas sulke ouderlike motiewe is daar ook ander van 'n meer selfsugtige aard. Soms wil die moeder die dogter thuis hou om met die huiswerk te help en is sy om dié rede nie gewillig om haar na 'n verdienste of na 'n huisvlytskool te laat gaan nie, selfs waar dit geen koste vir die ouers meebring nie; of die

vader hou die seun thuis om behulpsaam te wees by die plaaswerk, daar die vergoeding wat hy aan die seun gee, dikwels baie klein is. Somtyds is die vader nie gewillig om die seun langer op die dorpskool te laat bly nie, selfs waar die kind kosteloos losies en onderwys geniet, „omdat die seun dan te sag word en nie meer vir die plaaswerk sal deug nie," waarvoor die vader hom later wil gebruik.

Dikwels het die ouers ook maar 'n vae en gebrekkige kennis van ander moontlikhede vir die kinders as om op die plaas te bly. Om die kind verder te laat leer, beskou die arm ouer maklik as „te hoog vir ons," of meen dat dit te veel sal kos en weet dikwels nie van hulp van allerlei aard wat verkrygbaar is nie. Die isolement van die plaaslewe, onder die invloed waarvan die vrou nog meer as die man staan, bring mee dat die ouers min in aanraking kom met voorbeelde van wat gedoen kan word en wat vir hulle as prikkel sou kon dien. Die gevolg is dat hulle sorg vir die toekoms van hulle kinders alleen maar op die plaaslewe en die boerdery gerig is; die dogter moet trou, en die seun moet maar boer op 'n stukkie van die plaas.

Die wyse waarop die ouers dikwels die skuld van die teenswoordige toestand by die voorouers soek, is tekenend vir die beperktheid van hulle gesigskring: die „ou mense" moes daarvoor gesorg het, toe grond nog so maklik verkrygbaar was, dat daar meer grond was om aan die nageslagte te gee, en die teenswoordige toestand van verarming is dus die gevolg daarvan dat die „ou mense nie ver genoeg gedink het nie."

Die beperking tot die plaaslewe is bestendig deur die omstandigheid dat tot betreklik kort gelede die gunstigste kanse om elders 'n bestaan te maak, veral vir die armer klas van plaasseun en -dogter feitlik uitgeslote was. Deels was dit die gevolg van hulle eie gebrek aan opvoeding, deels ook van die gewoonte in die nywerhede en in die staatsdiens om van die buiteland geskoolde arbeidskragte in te voer of om anders van gekleurde arbeid gebruik te maak. Bekende voorbeelde hiervan was veral vroeër te vind in die polisie- en spoorwegdiens en op die goudmyne. Hierin het sedert die laaste jare groot verandering gekom, en die ontwikkeling van Suid-Afrikaanse industrieë in die laaste tyd maak dat jong mense in stygende mate die plaas verlaat om veral in die stede 'n bestaan te vind.[4] Maar

---

[4] Die opneming in die industrieë van plattelandse armblankes in die Verenigde State van Amerika is 'n belangryke middel om die probleem daar op te los. Sien B. Mitchell, *The Rise of the Cotton Mills in the South*, 1921.

selfs nou nog is die percentasie persone van Hollands-Afrikaanse afkoms wat in ander bedrywe as die boerdery 'n verdienste het, as betreklik klein te beskou. Volgens die Census van 1926 maak sulke persone ongeveer 57 % van die blanke bevolking van die Unie uit, en slegs in die geval van 33 uit 120 bedrywe maak hulle 30 % of meer van die blanke werknemers uit; met uitsondering van die ondergeskikte betrekkinge by die spoorweg en van 'n klas „algemene arbeiders of ander ongeskoolde werksmense'' is die percentasie in geen geval groter as dié van die Hollands-Afrikaanse groep in die blanke bevolking van die Unie nie. Tereg word in die Census daarop gewys dat hierdie toestand in direkte verband met die armblanke-vraagstuk staan.[5]

Dit is tekenend dat daar dikwels by die meer agterlike landelike bevolking min waarde aan die opvoeding geheg word, en ons kry nog vandag by sommige die opvatting dat hulle self met min opvoeding klaargekom het en dat die kinders ook so sal klaarkom — 'n opvatting wat symptomaties is van die gebrek aan kennis van die nuwe eise wat aan die kinders gestel word. 'n Geslag het dan ook opgegroei wat nouliks meer opvoeding as hulle ouers gehad het, maar wat 'n bestaan moet maak onder omstandighede waar hierdie gemis al meer en meer as 'n hinderpaal gevoel word. Hierdie geslag se eie duur gekogte ervaring, veral in die dorpe en stede, werk daartoe mee dat daar vandag ook onder die verarmdes 'n groeiende besef van die ekonomiese waarde van meer en beter opvoeding vir hulle kinders is. Selfs waar die waarde van sulke opvoeding erken word, ondervind die arm plaasseun en -dogter speciale moeilikhede om dit te verkry. Grotendeels gaan die faciliteite wat deur die staat en andere kosteloos verstrek word, nie verder as die primaire skool nie, en die arm ouer het nie die geldelike middele om self die kind van huis te stuur om verder opgevoed en opgelei te word nie. Soms maak 'n arm plaasbewoner onder persoonlike opofferinge gebruik van elke kans waar hy van weet, om sy kind verder te laat opvoed. Tog moet onderwysmanne kla oor baie gevalle waar daar, selfs in die dorpe en stede, geen behoorlike gebruik gemaak word van die onderwysfaciliteite wat aan arm kinders verskaf word nie.

In die geval van neentien arm plaasfamilies wat typerend is vir baie ander, het ons nagegaan wat van die kinders geword het wat die skool reeds verlaat het. Van die ag-en-twintig seuns het twee-en-twintig „vir pa op die plaas gehelp.'' Drie was

---

[5] *Census van 1926* (uitgegee in 1931), p. 195.

elders bywoners, een was 'n dagloner, een in die polisiediens en een 'n klerk in die posdiens. Van die vier-en-twintig dogters het veertien „vir ma in die huis gehelp," ag was getroud, een het private onderwys gegee, en een was 'n leerling op 'n opleidingskool vir onderwyseresse. Slegs in vier uit die twee-en-vyftig gevalle het die skoolopleiding verder as standaard VI gegaan, en dikwels het dit nog vroeër opgehou.

Hoewel daar 'n toenemende stroom van arm plaasseuns en -dogters na die dorpe en veral na die stede gaan, is daar by 'n aanmerklike gedeelte tog omstandighede en motiewe aanwesig wat hulle, selfs by voortgaande verarming, nog op die plase hou. Soos in die geval van hulle ouers is hulle gesigskring dikwels tot die plaas beperk en het hulle geen duidelike praktiese idee van die ander moontlikhede van bestaan nie. Weens die isolement waarin die kinders dikwels opgroei, het hulle min in direkte aanraking gekom met persone wat met sukses ander weë ingeslaan het, en die gebrek aan voorbeelde gedurende die jeug werk in besondere mate daartoe mee om by hulle gebrek aan ondernemingslus en ambisie aan te kweek.[6] Somtyds bereik wakker plaasskool- sowel as plattelandse dorpskool-onderwysers aansienlike resultate met hulle pogings om hierdie tekort te verminder deur aan die kinders van ander kanse te vertel en hulle aan te moedig om daarvan gebruik te maak.

Om 'n beeld te gee van wat in sulke gevalle bereik word, wil ons die geval neem van 'n groot skool naby 'n klein dorpie in die Kalaharie, wat een van die dunsbevolkte dele van die Unie is. In die skool word, as gevolg van 'n politiek van sentralisasie van onderwys, kinders wat van die geïsoleerde plase van dié deel kom, as kosgangers opgeneem. Die hoofonderwyser beywer hom speciaal om kinders aan te moedig en aan te help om, ná hulle die primaire skool verlaat het, 'n ander bestaan te soek as op die plaas. Ons het in die geval van vier-en-sestig boerefamilies, waarvan verreweg die meeste arm is en waarvan kinders hierdie skool besoek, nagegaan wat van kinders geword het wat reeds die primaire skool verlaat het, naamlik honderd en ag seuns en ag-en-tagtig dogters. Van die seuns was sewe-en-veertig, of 43.5 %, in die boerdery, meestal met nie meer as die primaire skoolloopbaan agter die rug nie; ses-en-twintig, of 24.1 %, was besig om nog verder te studeer, meestal op die sekundaire skool, maar enkele in ambagskole of op die universiteit; drie-en-twintig, of 21.3 %, was in geskoolde werk en (in

[6] Sien L. L. Bernard, *An Introduction to Social Psychology*, 1927, Part IV.

vier gevalle) in geleerde beroepe; en hoogstens twaalf, of 11.1%, kon beskou word as in meer of minder ongeskoolde werk. Van die dogters was vier-en-twintig, af 27.3 %, getroud; agtien, of 20.5 %, was weer thuis by hulle ouers; ses-en-twintig, of 29.5 %, was in die sekundaire skool of het verder studeer; en twintig, of 22.7 %, het 'n verdienste gehad wat gevarieer het van huisdiens tot onderwyseres met 'n universiteitsgraad. By die beoordeling van hierdie syfers moet in ag geneem word dat 'n deel van die volwasse kinders wat in die gegewens ingesluit is, nog nie die voorreg gehad het van die aanmoediging en van die verbeterde onderwysfaciliteite wat die jongeres te beurt geval het nie.

Die feit dat die lewensstandaard en lewenskoste op die plaas laag is, maak dit ook maklik vir die seun of dogter om daar ten minste vereers te bly. Veral in goeie jare kan daar vir almaal volop kos wees; en as 'n slegte jaar kom, bestaan die hoop dat dit „darem aanstaande jaar weer beter sal gaan." Dit is dikwels eers as die seun self getroud is en 'n familie het wat hy ook moet versorg, dat die toestand eindelik onhoudbaar word. As hy dan die plaas verlaat, is hy te oud om in die dorp of stad 'n ambag te leer en moet hy daar 'n bestaan soek as ongeskoolde arbeider.[7] Voordat dit gebeur, het hy 'n vrye, betreklik onbelemmerde lewe, veral op die veeplaas, gehad. Te veel werk moes hy nie verrig nie. Dikwels word op die dorpe, en veral in die stede, veel hoër eise aan die arbeidsaamheid gestel, en hierdie feit werk ook by party daartoe mee om hulle onwillig te maak om die plaas te verlaat. Buitendien is 'n sekere mate van vreesagtigheid by sommige te bespeur. In die ou bekende omgewing kan hy tog nog 'n bestaan maak, òf op sy eie stukkie grond òf deur te werk vir boere in die omgewing wat hom ken en aan hom werk gee. In die dorp of stad is hy nie bekend met moontlike werkgewers nie en weet hy, miskien van hoor-sê, miskien reeds op grond van eie mislukte pogings, van die moeilikhede wat die ongeskoolde werker daar wag. Hy reken dat hy op die plaas nog sy klompie bokkies of skapies het, wat hy nie aan die sorg van ander wil toevertrou nie; as hy hulle sou verkoop en wegtrek, kan hy sy geldjies ongelukkig bestee of opgebruik, sodat sy bestaansmiddele dan daarmee heen is. Veral as hy reeds self getroud is en 'n gesin het en 'n bestaan op die plaas nog op 'n manier gemaak kan word, kom die trek na die dorpe en stede hom as 'n te grote en onsekere waagstuk voor.[8]

---

[7] Sien p. II — 124 tot 127.

[8] Oor gebrek aan selfvertroue by armblankes sien ook p. II — 68 tot 72 en 90.

Die geïsoleerde plaasbewoners kom met vreemdes nie veel in aanraking nie en voel onder hulle vreemd en onthuis. Dikwels is daar 'n besondere gehegtheid aan die bekende omgewing en aan die familie. Hulle ken mekaar se maniere en weet om met mekaar om te gaan en klaar te kom. So voel die verwantes tot mekaar aangetrokke en vind daar by sommige groepe baie ondertrouing plaas — 'n neiging wat versterk word deur die feit dat hulle, weens die isolement, met ander mense nie genoeg bekend raak nie en dat niggie en neef wat met mekaar trou, dikwels elkeen 'n erfreg het en so hulle erfporsie in die plaas bymekaar kan voeg. Van die meisies wat elders in huisdiens gaan, ly sommige opvallend sterk aan heimwee. Somtyds word die getroude man nie toegelaat om sy vrou en familie mee te neem waar werk aan hom aangebied word by pad-, spoorweg- of nedersettingskonstruksiewerk nie, en dit vorm dan 'n motief vir die mans om onwillig te wees om die werk te onderneem.

Ander speciale motiewe maak die mans somtyds onwillig om hulle eie streek te verlaat. 'n Distrik kan weens droogte noodlydend verklaar word, en die familie ontvang dan liefdadigheidshulp, of onderstandswerke word in die distrik onderneem waarop die man 'n tydelike verdienste kan kry. In Namakwaland, waar toestande van isolement nog heers soos byna nergens anders in die Unie nie, speel nie alleen baie van die motiewe wat reeds genoem is, 'n rol nie, maar het daar in recente jare nog bygekom die hoop om, as hulle ter plaatse bly, „iets te maak uit die diamante'' wat 'n tyd gelede in groot hoeveelhede daar ontdek is. In die geval van hierdie landstreek is die bewoners ook nog versterk in hulle neiging om nie uit te spring nie, deurdat dit aan hulle voorgehou is dat gehegtheid aan die eie landstreek en onwilligheid om daarvandaan pad te gee, 'n besondere deug is.

Hoewel te ver gedrewe plaasverdeling en die gesamentlike besit van plase deur erfgename nog voorkom, kan ook gesê word dat in baie ander gevalle landelike ouers en kinders vandag betyds tot die insig kom dat dit nie verder mag gaan nie, en ouers span hulle in om, veral deur die opvoeding van die kinders, ander voorsorg vir laasgenoemde te maak. Verbeterde onderwysfaciliteite en 'n sterker besef van die waarde van opvoeding doen dus veel om verandering in die misstande te weeg te bring; en waar verdeling in matige graad reeds plaasgevind het, gaan dit vandag dikwels gepaard met die verbetering en intensivering van die methodes van boer wat deur die veranderde omstandighede nodig gemaak is.

HOOFSTUK IV.

# PSYCHOLOGIESE OORSAKE VAN AGTERLIKHEID IN DIE BOERDERY.

## Die invloed van tradisie en isolement op die boerdery.

Onder boerdery-deskundiges en progressiewe boere heers unaniem die opvatting dat ondoeltreffendheid van boerdery-methodes 'n belangryke oorsaak van verarming was en nog steeds is. Ook in vroeër ondersoeke oor die armblanke-vraagstuk is herhaaldelik hierop klem gelê.[1]

Die vraag of boerdery-methodes al dan nie doeltreffend is, is nie direk 'n psychologiese nie, maar die methodes is die gevolg en dus die weerspieëling van 'n bepaalde type van mentaliteit. Hiermee beweer ons nie dat ander faktore as psychologiese nie ook 'n belangryke rol in mislukkinge en agteruitgang in die boerdery gespeel het en nog speel nie.

Tot op sekere hoogte is die ondoeltreffendheid, en selfs slordigheid, waarmee plaaswerksaamhede somtyds verrig word, die gevolg van die gebruik van naturelle-arbeid op die plase. Hierdie arbeid laat dikwels, sowel wat kwaliteit as kwantiteit betref, baie te wense oor. Europeane wat groot geword het met die voorbeeld van die naturelle-plaasarbeider gedurig voor oë, moes in hulle begrippe van hoe plaaswerk uitgevoer behoort te word, nadelig beïnvloed word.[2] Na ons mening is dit egter 'n faktor wat van ondergeskikte belang is.

In ons ontleding van die ontstaan van die trektradisie in die boerdery is reeds gewys op ander oorsake wat in hierdie verband werksaam was en nog is. Ondoeltreffende boerdery kom dikwels in dié vorm voor dat geboer word asof groot gronde en plase nog beskikbaar is in gevalle waar dit in werklikheid nie meer so is nie. Dié verskynsel kom veral voor in dele waar plase in die verlede baie groot was. Die boer op so 'n plaas het baie speling gehad, en hy kon 'n goeie bestaan maak, volgens die begrippe van sy tyd, sonder om sy grond op 'n manier te gebruik wat volgens moderne maatstaf as doeltreffend beskou

---

[1] Sien by voorbeeld, *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8, pp. 54-55, 61-62 (T. G. 13 — '08).

[2] Vg. H. D. Leppan, *Agricultural Policy in South Africa*, 1931, p. 27.

E

word.[3] Hy het water en weiding gehad vir 'n groot aantal vee, en die gehalte van sy veestapel was vir hom 'n saak van minder belang, o.a. ook omdat die moontlikheid van bemarking gering was. Dit was dus ook nie so nodig en lonend om so presies te let op die fysieke toestand van sy diere met die doel om die hoogs moontlike opbrengs van elke dier te kry nie. Hierdie boerdery-methode is nou oorgelewer aan sy kinders; en die gesag van die voorbeeld en opvattinge van die vader in die uitgesproke patriarchale stelsel, wat baie algemeen was, het sy deel daartoe bygedra om die tradisionele manier van doen te laat voortlewe. Van beslissende invloed was hierby die geografiese en die daaruit voortvloeiende sociale isolement van boerefamilies en groepies boere. Nie alleen was baie van die boere ver verwyderd van die beskawingcentra en van mekaar nie, maar baie het ook gewoon en woon nog in streke waar 'n meer progressiewe type van boer hom selde gaan vestig het. Die isolement bring dus onkunde omtrent moontlikhede van verbetering van boerdery-methodes met hom mee, en ons kry dus 'n toestand wat gunstig is vir die ongestoorde voortbestaan van 'n tradisie.[4]

Intussen verander omstandighede. Plase word kleiner sowel deur verdeling onder die kinders as deur ander oorsake, en die noodsaaklikheid groei om die beskikbare grond op 'n meer intensiewe wyse te gebruik en om sy draagkrag te vermeerder, sowel as om vee van 'n beter gehalte aan te hou. Maar dit spreek vanself dat die ou extensiewe methodes gevolg word solank soos hulle die enigste is waarmee die boer werklik vertroud is. So het die isolement 'n bepaalde mentaliteit by die boer teenoor sy boerdery laat ontwikkel wat verhinder dat die aanpassing aan nuwe omstandighede in baie gevalle vinnig genoeg plaasvind.

Hoewel die digter word van die bevolking en die verbetering van paaie en verkeersmiddele in hoë mate al vandag in baie dele van die land die toestand van isolement wat vroeër bestaan het, verminder, so al nie verwyder het nie; en hoewel 'n voorligtingsdiens (van betreklik beskeie omvang) deur die staat ingestel is met die doel om boere op hoogte te bring van verbeterde en meer doeltreffende boerdery-methodes, is daar tog nog 'n aanmerklike gedeelte van die boere wat geïsoleerd lewe. Die volgende tabel gee verder besonderhede omtrent 'n reeks

---

[3] Vgl. W. M. MacMillan, *The Cape Colour Question*, 1927, p. 13.

[4] J. M. Gilette, *Rural Sociology*, 1928, pp. 536-8, wys op die algemene uitwerking van isolement op die mentaliteit van die boer.

dunbevolkte dele. In die meeste van hulle kom die armblankeprobleem in sy tipiese plattelandse vorm voor.[5]

Daar die totale blanke bevolking van die Unie in 1926 bestaan het uit 1,676,660 persone, vorm die totaal van 190,672

**Tabel 3. Bevolkingsdigthede in dunbevolkte dele van die Unie.**

| Klas [6] | Aantal distrikte | Oppervlakte in vierkante myle | Europese plattelandse bevolking | Europeane per vierkante myl | Nie-Europeane per vierkante myl |
|---|---|---|---|---|---|
| 1(a) | 16 | 135,371 | 49,628 | .34 ( .18— .50) | .37— 1.39 |
| 1(b) | 2 | 16,417 | 4,834 | .29 ( .21— .34) | 9.48—14.21 |
| 2(a) | 15 | 38,482 | 29,680 | .77 ( .54— .98) | .50— 4.96 |
| 2(b) | 10 | 37,407 | 32,273 | .86 ( .63—1.00) | 6.75—19.20 |
| 3(a) | 14 | 38,730 | 47,528 | 1.23 (1.07—1.50) | .74— 4.03 |
| 3(b) | 11 | 19,632 | 26,729 | 1.36 (1.06—1.48) | 6.16—17.98 |
| Totaal | 68 | 286,039 | 190,672 | .67 ( .18—1.50) | .37—19.27 |

Opmerking. — Die syfers tussen hakies in die vyfde kolom en die syfers in die sesde kolom gee die kleinste en grootste bevolkingsdigtheid wat distrikte in die verskillende klasse het.

[5] Vir die blankes is ons berekeninge gegrond op gegewens van die *Volkstelling van 1926* (uitgegee in 1931). Die syfers vir die volkstelling van 1931 was nog nie in hulle finale vorm beskikbaar nie, maar ons kan veilig aanneem dat, wat die onderhawige punt betref, slegs verskille van heeltemaal ondergeskikte belang sedert 1926 ingetree het. Die laaste census vir nie-Europeane is gehou in 1921, en gelyksoortige verhoudings geld hier.

[6] Klas 1(a) bestaan uit die landelike dele van die distrikte Gordonia, Namakwaland, Vryburg, Williston, Calvinia, Carnarvon, Hay, Fraserburg, Kenhardt, Kuruman, Richmond (Kaap), Britstown, Beaufort-Wes, Murraysburg, Victoria-Wes en Philipstown; Klas 1 (b) uit Pelgrimsrust en Zoutpansberg; Klas 2 (a) uit Sutherland, Ceres, Hanover, Prieska, Laingsburg, Prins-Albert, Aberdeen, Pearston, Willowmore, Tarka, Graaff-Reinet, Steynsburg, Fauresmith, Jacobsdal en Philippolis; Klas 2 (b) uit Taung, Mafeking, Potgietersrust, Pietersburg, Barberton, Bergville, Impendhle, Ngotshe, Polela en Utrecht; Klas 3 (a) uit Vanrhynsdorp, Herbert, Hopetown, Colesberg, Barkly-Oos, Cradock, De Aar, Middelburg (Kaap), Maraisburg, Bethulie, Fauresmith, Boshof, Hoopstad en Jacobsdal; Klas 3 (b) uit Adelaide, Albany, Cathcart, Fort-Beaufort, Queenstown, Barkly-Wes, Bedford, Piet-Retief, Lydenburg, Carolina en Vryheid.

blanke persone wat in die tabel aangegee word, 8.8% daarvan. In die dele wat laasgenoemde bewoon, is die gemiddelde bevolkingsdigtheid van die blankes .67 per vierkante myl. Buitendien kom dit nie alte selde voor nie dat ons selfs in distrikte met 'n digter bevolking gevalle kry van groep-isolement, veral in bergagtige streke. Die isolement in sulke gevalle, sowel as in die gevalle waar dit voorkom op die groot uitgestrekte vlakker landsdele is, ook vandag, nie net geografies nie; en die sociale isolement word verhoog deur die feit dat die minder gegoedes nie moderne middels van vervoer tot hulle beskikking het nie en dat hulle as gevolg van hulle swak opvoeding maar min lees.

Die moeilikheid lê egter nie alleen in die verskaffing van inligting nie, maar ook in die skepping van die oortuiging dat die nuwe methodes wat aanbeveel word, werklik doeltreffender is as die oues. Theoretiese uiteensettinge word nie verstaan nie, en die blote mondelinge of skriftelike mededeling van die voordele van 'n nuwe methode besit meestal weinig oortuigingskrag by mense met jarelange eie ervaring van methodes wat darem — al is dit dan maar op 'n manier — voldoen het, en waarvan die navolging tot 'n aansienlike mate vanselfsprekend geword het. Somtyds ontbreek dit boere aan die nodige selfvertroue om nuwe methodes toe te pas wanneer hulle slegs op hierdie manier 'n mate van kennis daarvan opgedoen het en hulle verder aan hulself oorgelaat word. Die onkunde neem dikwels die vorm aan van onkunde omtrent hulle eie gebrek aan kennis. Dit werk mee om te verhinder dat na weë gesoek word om kennis te vermeerder; en juis dié wat dit die meeste nodig het, is die minste geneig om gebruik te maak van geleenthede om nuwe kennis op te doen, selfs waar dit voor hulle deur gebring word. Hulle is daarvan oortuig dat hulle weet hoe om te boer en staan dikwels skepties teenoor nuwighede, of hulle is te trots om te erken dat hulle onderrig nodig het in sake waarin hulle jare van ervaring het. Demonstrasies *ad oculus* word dus dikwels nodig voor hulle in nuwe methodes geloof skep en dit daarmee waag. Selfs dan vind die methodes nie altyd snelle ingang nie. Gebrek aan goeie plattelandse leiers op die gebied van die boerdery speel hier 'n belangryke rol, maar daar is gevalle waar sulke leiers in die loop van tyd omvangryke en radikale veranderings ten goede in hulle omgewings teweeggebring het.

**Oorsake van roofbou.**

Roofbou en gebrek aan konstruktiewe plaaswerk is ook kenmerkend van die tradisionele boerdery-methodes, sodat die draagkrag van die plase in die loop van tyd ernstig verminder word.

Die neiging tot roofbou kom veral in pionierslande voor. So is daar in die Verenigde State van Amerika groot streke wat vir die boerdery onbruikbaar geword het as gevolg van uitputting deur roofbou. Onder pionierstoestande in Suid-Afrika, toe plase groot was, toe daar nog 'n groot oop wêreld was waar grond en weiding maklik te verkry was of waar bougronde ryk genoeg was om sonder bemesting jaar ná jaar goeie oeste af te werp, is daar dikwels ook nie sorg gedra vir opbouing en konservasie van die plaas nie. Die boer wat roofbou op sy plaas uitoefen, teer op sy kapitaal en verarm, al gebeur dit 'n tydlang ongemerk. Die kalme onverskilligheid waarmee boere in dele van die Unie passief toegesien het hoe die turksvye hulle plase inneem, is weer 'n voorbeeld van die gevolge van 'n trek in die mentaliteit wat maklik onder pionierstoestande ontwikkel. Afgesien daarvan dat die turksvye 'n sekere waarde vir die boer het, verhinder die groot dele van die plaas wat aanvanklik nog nie deur die turksvye ingeneem is nie, dat daar betyds 'n lewendige besef ontstaan van die dreigende gevaar van algehele vervuiling. Selfs waar die gevaar 'n groot omvang aangeneem en duidelik geword het, is doeltreffende maatreëls daarteen dikwels tog nog nie betyds geneem nie, hoofsaaklik omdat die tradisie van arbeidsame, opbouende plaaswerk nie sterk genoeg was nie.

Waar die roofbou vroeër sy nadelige gevolge nie meteens duidelik laat voel het nie, word die toestand spoedig anders as plase, met vermeerdering van die bevolking, kleiner word. Maatreëls word nog nie getref om die plase op te bou of om die kwaliteit van die vee te verbeter om so die getal wat aangehou moet word, te kan verminder nie. Baie dikwels is die toestand vererger deur op kleiner plase groot troppe vee aan te hou, soos die vader en grootvader op hulle groot plase dit nog kon doen. Deels neem waardelose gewasse, wat nie deur die vee „kort'' gehou word nie, die plek van die eetbare gewasse in; tog neem veral uittrapping, uitdroging en gevolglike erosie van die plaasgronde al vinniger toe.[7] 'n Ander verskynsel waarvoor die tradisie van roofbou medeverantwoordelik is, is die onwilligheid om deur kapitaalbeleggings die draagkrag van die plaas te verhoog.

Ander faktore, waarvan die isolement een is, werk daartoe mee om die tradisionele roofbou in die boerdery te bestendig. Gedurende jare met goeie reënval of wanneer goeie pryse kan behaal word, kom boere in die versoeking om die opbrengs van die plaas te verhoog deur te veel vee aan te hou om so goed te

[7] Op die gevolge van roofbou is breedvoerig gewys in die *Verslag van die Droogte Ondersoek Kommissie*, 1923 (U. G. 49 — '23).

maak die verliese in slegte tye. Hierdeur kom daar dan 'n tydelike verbetering in die boer se geldelike toestand, maar die uiteindelike gevolge is op den duur in stygende mate noodlottig. Wisselvalligheid van klimaat, en veral van reënval, versterk die neiging om gedurende goeie jare soveel as moontlik op die plaas te wen, daar slegte, droë jare met sekerheid verwag kan word, en werk daartoe mee om die gewoonte te laat ontwikkel om die boerdery liewers in te rig met die oog op onmiddellike winste as op die meer verwyderde toekoms.

In die geval van die plaas wat aan die erfgename in onverdeelde vorm nagelaat word, bestaan daar dikwels 'n neiging by elk van die eienaars om soveel moontlik tot sy eie voordeel uit die plaas te haal. Die gevolg is dan dikwels onenigheid, onderlinge afguns en jaloesie. 'n Gees ontstaan wat uiters ongunstig kan wees vir die samewerking wat nodig is om verbeteringe op die plaas aan te bring. Individuele erfgename wil ook nie die taak op hulle neem nie, daar hulle dan wel al die moeite en koste sou hê, terwyl almaal in die voordele sou deel.[8] Dergelyke toestande tref ons aan in die geval van die meentes („commonages'') wat aan Britse setlaars in 1820 uitgegee is.

Soms maak mislukte kapitaalbeleggings wat die boer op sy plaas gemaak het, hom skrikkerig om weer kosbare pogings tot verbetering te onderneem. Die boer het meestal nie die middele om groot bedrae te kan steek in onderneminge waarvan die sukses nog onseker is nie; en die feit dat hy telkens weer mislukkinge met sy opbrengste het, maak dit vir hom des te meer noodsaaklik om versigtig te wees.[9] Partymaal probeer die boer om homself te beskerm teen die wisselvalligheid van die klimaat deur grond op verband aan te koop, instede van te sorg vir die instandhouding en verhoging van die draagkrag van sy plaas. Hierdie manier van kapitaalbelegging is op die keper beskou net weer 'n symptoom van die gewoonte om volgens die tradisionele extensiewe roofbou-methodes te boer.

In die geval van die bywoner kom daar nog 'n motief by wat die neiging tot roofbou versterk. In verreweg die meeste gevalle word sy ooreenkomste — meestal bloot mondelinge — met die eienaar van die plaas van jaar tot jaar gesluit, met die gevolg dat hy onseker is of hy die volgende jaar sy plek nog sal behou en ook self voordeel sal trek uit enige verbeterings of opbou-

---

[8] Op die nadelige gevolge van hierdie vorm van erflating word gewys in die *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8, pp. 68-70 (T. G. 13 — '08).

[9] Hierin vind J. M. Gilette, *Rural Sociology*, 1928, p. 52, 'n oorsaak van konserwatisme by boere in die Verenigde State van Amerika.

ende plaaswerk wat hy op tou mag sit. Die neiging by die bywoner sal dus wees om roofbou-methodes te volg waar hy aan homself oorgelaat word. Hy sal nie daartoe geneë wees om hom toe te lê op landbouprodukte waarvan verwag kan word dat hul meer lonend sal wees, maar waarmee vereers nie wins te maak is nie, en wat intussen opofferinge en moeite vereis.[10] Die pagstelsel in die Verenigde State van Amerika toon in hierdie opsig ooreenstemming met ons bywonerstelsel. Die typiese vorm van ooreenkoms tussen pagter en grondeienaar is daar een op kort termyn; die pagter boer om 'n deel of teen 'n huur, die eienaar hou weinig toesig, en daar is geen ooreenkoms in sake die regte van die pagter in verband met verbeterings wat hy mag aanbring nie. Die stelsel vertoon ook daar die neiging om tot uitputting van die grond te lei en dus die produksievermoë van die plaas te verminder, en om vinnige agteruitgang van plaasgeboue en verbeteringe wat op die plaas aangebring is, te veroorsaak.[11]

**Passiwiteit en fatalisme.**

'n Ander trek wat by 'n deel van die boerebevolking in hulle boerdery te bespeur is, kan omskrywe word as 'n neiging tot passiwiteit, wat soms aan fatalisme grens. Dit moet verduidelik word in watter sin die laasgenoemde uitdrukking in hierdie verband gebesig word. Ons bedoel daarmee nie 'n deurdagte wêreldbeskouing nie, en ook nie die geloof aan 'n uitsluitlik donker noodlot nie, maar tog die geloof aan kragte, wat ons nader wil beskrywe, waaroor die mens nie beheer het nie en wat sy lotgevalle in hoë mate bepaal, sodat daar teenoor dié kragte 'n seker passiwiteit ontstaan. Ten dele is die passiwiteit die gevolg van onkunde; so ly boere soms jaar ná jaar swaar verliese deur veesiektes hoewel beproefde wetenskaplike middels teen dié siektes bestaan.

Maar dit is veral teenoor die klimaat, meer besonder die reënval, dat in dele van die Unie by boere 'n fatalistiese houding ontwikkel. Williams, sprekende veral van die boer in die Verenigde State en in Pole, het hierdie beïnvloeding van die mentaliteit van die boer in algemene terme beskrywe. Onsekerheid omtrent weerstoestande dra nie alleen daartoe by om hom gelate te maak nie, maar bring mee dat hy die uiteindelike resultaat van sy werk beskou as afhanklik van kragte wat buitekant sy

---

[10] Op hierdie nadele van die bywonerstelsel in Suid-Afrika is al meer as eenmaal gewys. Sien, by voorbeeld, *Rapport van die Ekonomiese en Loonkommissie*, 1925, p. 120 (U. G. 14 — '26).

[11] Sien J. M. Gillette, *Rural Sociology*, 1928, p. 245.

beheer staan; as gevolg van 'n slegte seisoen kan harde werk sonder vrug bly, en in goeie jare kan selfs slegte en slordige werk ryklik beloon word. Onsekerheid omtrent die weer het tot gevolg dat die boer nie lank vooruit planne maak nie, dat hy moeilik tot 'n beslissing kom omtrent wat hy gaan doen, en daartoe geneig is om liewer so lank as moontlik te wag.[12] In hierdie verband is dit nou van groot belang dat die klimaat oor groot gedeeltes van die Unie baie wisselvallig is wat reënval

**Tabel 4. Reënval in Stellenbosch en Willowmore.**

| Jaar | Reënval in duime | | Percentasie gemiddelde reënval van | | Afwyking van gemiddelde reënval | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Stellenbosch | Willowmore | Stellenbosch | Willowmore | Stellenbosch | Willowmore |
| 1916 | 31.8 | 15.1 | 112 | 147 | +12 | +47 |
| 1917 | 31.35 | 16.2 | 110 | 169 | +10 | +69 |
| 1918 | 25.9 | 10.1 | 91 | 105 | — 9 | + 5 |
| 1919 | 25.6 | 5.2 | 90 | 54 | —10 | —46 |
| 1920 | 33.6 | 7.8 | 118 | 81 | +18 | —19 |
| 1921 | 32.3 | 17.7 | 113 | 184 | +13 | +84 |
| 1922 | 26.2 | 10.8 | 92 | 112 | — 8 | +12 |
| 1923 | 39.5 | 9.5 | 139 | 99 | +39 | — 1 |
| 1924 | 27.9 | 7.8 | 98 | 81 | — 2 | —19 |
| 1925 | 30.2 | 9.6 | 106 | 100 | + 6 | 0 |
| 1926 | 24.0 | 5.2 | 84 | 54 | —16 | —46 |
| 1927 | 22.5 | 5.3 | 80 | 55 | —20 | —45 |
| 1928 | 22.8 | 7.4 | 80 | 77 | —20 | —23 |
| 1929 | 26.8 | 12.6 | 94 | 131 | — 6 | +31 |
| 1930 | 26.2 | 7.7 | 92 | 80 | — 8 | —20 |
| Gemid. | 28.5 | 9.6 | 100 | 100 | 13.1 | 31.1 |

In die tabel word in die eerste kolom die jaar aangegee, in die tweede en derde kolomme die reënval in elk van dié jare in Stellenbosch en in Willowmore; in die vierde en vyfde kolomme word aangegee watter percentasie die reënval in elke jaar was van die gemiddelde van die jare 1916—1930; in die sesde en sewende kolomme word die percentuele afwyking vir elke jaar aangegee van die gemiddelde van al die jare. Die gegewens soos hulle in kolom een, twee en drie aangegee is, is die waarnemings wat van regeringsweë gedoen is op die twee dorpe.

[12] Sien J. M. Williams, *Our Rural Heritage*, 1925, pp. 33, 34, 36, 38 en 39.

betref. Langdurige droogtes kom dikwels voor en gaan met groot verliese gepaard. Ons stel hier teenoor mekaar die reënval van twee typiese distrikte in die Unie, naamlik Stellenbosch en Willowmore, vir die jare 1916 tot 1930.

Soos uit die tabel blyk, het ons in die eerste geval te doen met 'n distrik wat nie alleen 'n veel hoër reënval het nie, maar wat ook aan veel minder wisselvalligheid onderhewig is as die tweede. Dit is veral laasgenoemde verskil wat vir ons hier van belang is. Stellenbosch, wat vernaamlik 'n landboudistrik is, kry en het ook 'n hoër reënval nodig as Willowmore, wat vernaamlik 'n veedistrik is met 'n natuurlike plantegroei wat vir weiding gebruik word en wat met min reën kan klaarkom.

Die belang van die wisselvalligheid vir 'n distrik soos

FIGUUR 1.




**Reënval in Stellenbosch en Willowmore.**

Die jare (1916 tot 1930) word op die abscissa aangegee. Die horisontale lyn, gemerk O, stel die gemiddelde reënval voor vir altwee distrikte. Die onderbroke lyn stel die percentuele afwykings van die gemiddelde vir Stellenbosch voor, en die ongebroke lyn die percentuele afwykings van die gemiddelde vir Willowmore.

Willowmore word daardeur verhoog dat in die droë jare die reën meestal af en toe in klein hoeveelhede val en dat die water, weens die hitte, snel verdamp, sonder om die dieper lae van die grond te benat. Buitendien is die reën selfs in betreklik goeie jare tog maar min bokant die minimum wat nodig is, sodat 'n betreklik klein daling reeds 'n voelbare droogte veroorsaak. Om beter rekening te hou met punte wat so-ewe genoem is, het ons dus die verskil in wisselvalligheid uitgewerk in percentuele waardes, wat in die tabel aangegee word. Uit die tabel sien ons dat die gemiddelde afwyking in die geval van Stellenbosch 13.1% was, terwyl in die geval van Willowmore dit 31% gedurende dieselfde jare was. Die resultaat word grafies in Figuur 1 aangegee.

Die gevolg is dat 'n distrik soos Willowmore goeie jare kan hê, maar dan weer jare waarin die boere uitermate swaar verliese as gevolg van droogtes ly. So was die verliese aan skape, bokke en beeste wat in hoofsaak aan droogte toegeskryf moet word, tussen 35% en 40% gedurende die jaar wat geëindig het in Augustus van 1927; en in 1927—'28 was dit tussen 25% en 30%.[13]

---

[13] **Tabel 5. Verliese aan Skape, Bokke en Beeste in die Distrik Willowmore weens Droogte, Siekte en Koue.**

| | 1922 | 1923 | 1924 | 1925 | 1926 | 1927 | 1928 | 1929 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Skape en bokke | 257,149 | 361,731 | 325,162 | 329,237 (96,429) | 286,839 (79,889) | 201,011 | 231,317 | 304,234 |
| Verliese aan skape en bokke | 5,821 | 12,987 5.1 p.c. | 29,433 8.1 p.c. | 20,131 6.2 p.c. | 15,723 16.3 p.c. | 110,075 38.3 p.c. | 50,665 25.2 p.c. | 7,587 3.3 p.c. |
| Beeste | 4,752 | 4,869 | 4,702 | 4,635 | 4,309 | 2,905 | 2,633 | 2,583 |
| Verliese aan beeste | 124 | 259 5.5 p.c. | 488 10.0 p.c. | 571 12.2 p.c. | 646 14.0 p.c. | 1,515 35.2 p.c. | 818 28.1 p.c. | 169 6.4 p.c. |

In die tweede ry gee ons die aantal skape en bokke in die distrik Willowmore soos vasgestel deur die census wat in Augustus van elk van die jare wat in die eerste ry aangegee word, gehou is. Vir 1925 en 1926 word ook nog tussen hakies die aantal skape alleen aangegee om 'n rede wat hieronder duidelik sal word. In die derde ry word die aantal skape en bokke aangegee (vir 1926 gee die census net die skape aan) wat dood is aan droogte, siekte en koue gedurende die twaalf maande voor die jaarlikse opname. Vir 'n groot gedeelte is die verliese deur „siekte" en „koue" indirek ook die gevolg van droogte, weens die swakke toestand waarin die vee daardeur kom. Net onder die getalle van die derde ry word die percentasies aangegee wat ons uit-

Nou het die boer in werklikheid net so min beheer oor die klimaatsomstandighede waar hulle reëlmatig gunstig is as wanneer hulle wisselvallig is, maar die psychologiese uitwerking is in die twee gevalle in 'n belangryke opsig tog baie verskillend, en vorm 'n belangryke deel van die verklaring van mentaliteitsonderskeide tussen boere in verskillende dele van die land.

Waar die reënval reëlmatig en voldoende is, word hierdie reëlmatigheid verwag, en die gewoonte ontwikkel om daarna te handel. Kapitaalbeleggings ter verbetering van die plaas en die boerderyprodukte kan met veel minder risiko gemaak word; dit is veel meer moontlik om planne selfs jare vooruit te maak, en die boer handel baie meer onder die indruk dat sy vooruitgang en sukses van sy eie oorleg en inspanning afhanklik is. Hierdie houding is dan ook typies vir die boere in 'n distrik soos Stellenbosch. Waar wisselvalligheid daarenteen die reël is, word die wisselvalligheid ook verwag; en in 'n distrik soos Willowmore is daar 'n onmiskenbare neiging onder die boere om in die klimaat dié faktor te vind wat voor- en teenspoed bepaal en waarteen nie op te kom is nie, sodat ons daar in hierdie opsig baie meer 'n houding van gelatenheid en selfs fatalisme aantref. Die wisselvalligheid bring onsekerheid te weeg omtrent die beloning vir arbeid. Die boer voel dikwels onseker omtrent die raadsaamheid van kapitaalbeleggings om sy plaas en veestapel te verbeter en is minder gereed om planne te maak en ten uitvoer te probeer bring waarvan die vrugte eers ná jare gepluk sou kan word. Die uitwerking van hierdie onsekerheid op ondernemingslus en vlyt is nadelig, terwyl dit die neiging sterk om by die ou tradisionele methodes te bly, wat tog met 'n mate van sukses gevolg is en waaraan daar minder onsekerheid en risiko verbonde skyn te wees. In dele met so 'n wisselvallige reënval is daar boere wat, juis as gevolg van die wisselvalligheid, daartoe aangespoor word om kragtige maatreëls te tref om voorsiening te maak vir droë jare, om so die nadelige gevolge van droogte te verminder en daar dikwels selfs aan te ontkom. By baie is dit nie die geval nie. Die verskil in optrede is verstaanbaar, want daar bestaan nie alleen inherente onderskeide in vernuf en energie tussen mense nie, maar party boere het ook

---

gewerk het, wat die verliese uitmaak van die aantal skape en bokke (net skape vir 1925-6) wat daar in die distrik was volgens die census van die *vorige* jaar. In die vierde ry word die aantal beeste in die distrik aangegee, en in die vyfde ry die verliese veroorsaak soos in die geval van skape en bokke en op dieselfde manier in percentasies uitgewerk. Die oorspronklike syfers is ontleen aan die *Officiële Landboucensusse.*

in hoër mate onder die reeds beskrewe invloed gestaan van 'n tradisie waarvolgens sulke maatreëls nie getref word nie, maar waarvolgens die boerdery meer opportunisties van aard is en meer op roofbou berus. So is daar boere in die Karostreke, waarbinne ook Willowmore val, wat maar nie daartoe kom om lusern aan te plant om as voedsel vir die vee in tye van droogte te dien nie, en as rede aangee dat die droogte weer kan kom en allig so erg kan word dat die lusernplante daar nie teen bestand sal wees nie. In plaas daarvan dat deeglike, kragtige maatreëls by wyse van voorsorg getref word, is daar dan dikwels 'n meer lydelike afwagting van toekomstige droogtes.

As die wisselvalligheid van dié aard is dat swaar verliese dikwels gely word, ontwikkel daar in sulke tye 'n toestand van hopeloosheid omtrent die moontlikheid om sukses met die boerdery te hê, of om selfs nog op den duur 'n bestaan daaruit te maak. So kom dit voor dat die boer op sy saailande minder saai, omdat „die droogte tog maar weer sal kom en alles verniel;" of die bywoner wat die delwerye ken, verkies om daar sy kans te waag, omdat die boerdery vir hom 'n nog erger dobbelspel is waar hy maar altyd verloor.

Maar selfs in dele met groot wisselvalligheid van reënval kleef die grootste gedeelte van die boerebevolking so lank as hulle kan, aan die boerdery. Solank soos die boer sy plaas nog besit, of, in die geval van die bywoner, solank soos hy nog loopreg op die plaas kan kry, hou hy taai aan die poging vas om daarop sy bestaan te maak, waarby die taaiheid dan van 'n meer of minder passiewe aard mag wees. Die moedeloosheid wat ontstaan as gevolg van swaar verliese, word gevolg deur tye wanneer die moed weer opleef as goeie jare kom. Die ervaring dat daar ná swaar tye tog weer goeie kom, sowel as die feit dat daar dikwels nie voldoende kennis van 'n ander uitkomste is nie, veroorsaak die houding dat die onvermydelike droogte iets is wat intussen maar verdra moet word, want daar is die hoop dat „dit aanstaande jaar weer beter sal gaan." By baie speel motiewe van godsdienstige aard hier 'n belangryke rol. Gepaard met die geloof dat die mens self magteloos is, gaan ook die geloof in 'n Hoër Beskikking waarop die mens moet vertrou, wat nie alleen die droë jare gebring het nie, maar wat ook genadig sal wees en verlossing sal gee.[14] Die droogte is 'n straf vir begane sondes, is van tydelike aard en sal ophou

[14] Oor 'n dergelyke houding by boere in die Verenigde State sien J. M. Williams, *Our Rural Heritage*, 1925, pp. 33, 36, 39 en 40; en *The Expansion of Rural Life*, 1926, pp. 244, 245 en 247.

as gestraf en geboet is. Die geloof dat die droogte die Here se wil is, dat Hy alles om beswil doen, al kan die mens sy planne nie deurgrond nie, kan so dien as troos en aanmoediging; en dit kan as verkeerd en sondig beskou word as daar in sulke tye minder as gewoonlik gesaai word, omdat dit 'n gebrek aan vertroue in die Opperwese beteken.

Teenoor doeltreffende menslike maatreëls om die gevolge van droogtes en plae te bestry, is die mees gewone houding seker dat dit reg en goed is om van hulle gebruik te maak. Die geloof dat die Opperwese alle lotgevalle bepaal, bring nie altyd die oortuiging mee dat dit nutteloos vir die mens is om sy eie kragte in te span of dat hy uitsluitlik sy vertroue in die gebed en die godsdienstige lewe moet plaas nie.

Die predikante wat ons geraadpleeg het omtrent die voorkom onder die boerebevolking van 'n religieus getinte fatalisme in die praktyk van die lewe, het nie altyd eensluidende mededelings aan ons gemaak nie. Blykbaar is dit deels omdat die oë van party meer geskerp was om die verskynsel waar te neem, en deels omdat die verskynsel in sommige dele van die land duideliker voorkom. In elk geval is daar van hulle wat met beslistheid beweer dat 'n dergelyke fatalisme ('n „verkeerde Kalvinisme" word dit genoem) wel voorkom. Die geloof in die albeskikking neem dan die vorm aan van 'n geloof aan 'n noodlot wat die loop van sake bepaal, en het tot gevolg dat mense wat laasgenoemde opvatting het, hulle eie kragte nie genoegsaam inspan nie. Die houding is dan ook nie tot die boerdery beperk nie, maar kom ook in ander omstandighede voor, soos by die inroep van mediese hulp in die geval van siekte. Dit is 'n bekende feit dat hierdie houding by siektegevalle voorkom by verskeie nuwere religieuse sektes wat veral onder die armer klasse van die blankes van Suid-Afrika in die laaste tyd ontwikkel het. Die houding word soms nog aangetref dat die sprinkaan nie alleen 'n plaag is wat deur 'n Hoër Mag as straf gestuur word nie, maar ook dat dit 'n sonde is om die sprinkaan uit te roei, en dat dit eintlik nutteloos is om dit te doen, daar jy dan weer daarvoor sal gestraf word. Dergelyke besware is ook gemaak teen die poging om op artificiële wyse die uitsakking van reën te veroorsaak. Ons noem laasgenoemde voorbeeld nie omdat die moontlikheid om so reën te maak, vandag altans, van enige praktiese belang vir die boerdery is nie, maar as illustrasie van die psychologiese houding wat onder bespreking is.

Die verbreide gebruik van uitdrukkings soos „wees nie besorg oor die dag van môre nie — die Here sal sorg," of „die Here se wil geskied," word soms beskou as bewys van 'n religieuse fata-

lisme. 'n Precieser ontleding moet ons egter hierdie interpretasie laat wysig. 'n Uitdrukking soos die laasgenoemde word dikwels eers gebruik *nadat* 'n ongelukkige gebeurtenis plaasgevind het, en dien as trooswoord of as uiting van berusting en is nie noodwendig 'n aanduiding van 'n passiewe fatalisme nie, wat verhinder dat handelend opgetree word solank soos daar nog kans is om iets te doen. Ons moet ook met 'n ander moontlikheid rekening hou, naamlik dat die gebruik van die uitdrukkings nie die ware motiewe vir 'n passiwiteit van gedrag weergee nie, maar dat hulle gebruik word om die ware, maar afkeurenswaardige of beskamende dryfvere te bedek. Dan kan hulle egter sekundair — d.w.s., as deel van 'n proces van rasionalisasie — help om die passiwiteit van gedrag te bestendig.

## HOOFSTUK VI.

## EKONOMIES-PSYCHOLOGIESE TREKKE.

**Die invloed van isolement op die koöperatiewe gees.**

Die isolement waarin 'n deel van die plattelandse bevolking geslagte lank gelewe het en wat, hoewel in verminderde mate, vandag nog voortbestaan, het 'n type van mentaliteit laat ontwikkel wat die aanpassing aan die eise van die moderne ekonomiese stelsel op 'n hoogs nadelige wyse belemmer het en nog steeds belemmer. 'n Aansienlike deel van die verarmdes wat vandag nog op die plase 'n bestaan maak of van die plaas afkomstig is, was vroeër plaaseienaars; en die gebrekkige wyse waarop baie van hulle die besigheidsy van hulle boerdery behartig het, het 'n belangryke rede vir hulle agteruitgang gevorm.

Die isolement is ongunstig vir die ontwikkeling van 'n koöperatiewe gees. Onder koöperatiewe gees word verstaan: die bewussyn van 'n gesamentlike doel by die lede van 'n groep; die gereedheid en die mettertyd gevormde gewoonte om enger persoonlike wense en onmiddellike voordele ondergeskik te maak aan 'n saak wat van oorwegende belang is vir al die lede, of altans vir die meerderheid van die lede van die groep; en 'n onderlinge vertroue by die lede in mekaar se getroue medewerking. Vir sover samewerking nie op uiterlike dwang berus nie, is 'n koöperatiewe gees van fundamentele belang vir die sukses daarvan. Die isolement bring met hom mee dat elkeen geneig is om sy eie pad te gaan en om self te probeer klaarkom, en dwing tot die ontwikkeling van individuele onafhanklikheid en selfvertroue, terwyl die koöperatiewe gees van 'n groep berus op die onderlinge kontak van die lede. Die betreklike isolement van die boer in die Verenigde State van Amerika in vergelyking met Denemarke en die midde en suide van Duitsland, by voorbeeld, het veel daartoe bygedra om in eersgenoemde geval 'n sterker individualistiese gees te laat ontstaan en om so die ontwikkeling van koöperatiewe organisasies te vertraag. In die tweede geval lewe die boere veel meer saam in maatskaplike groepe, en hulle lewensbeskouing is van meet af aan sociaal en koöperatief.[1]

[1] Sien J. M. Williams, *The Expansion of Rural Life*, 1926, Hoofstukke XVI—XIX.

Die boerdery in Suid-Afrika was en is nog veelal sterk individualisties getint. Sy hele lewenswyse het by die boer die bewussyn laat ontwikkel dat hy „koning op sy plaas is,'' en die gewoonte het ontstaan om na eie goeddunke te produceer, te koop en te verkoop. Samewerking tussen die boer en sy bywoner was en is te beperk in omvang om 'n uitgesproke koöperatiewe gees te laat ontwikkel, iets waarvoor die gebrek aan duursame ooreenkomste tussen hulle ongunstig is. Die ervaring op die nedersetting vir armblankes op Kakamas het dan ook geleer dat die nedersetters eers tot samewerking opgevoed moes word. Veelal moes die owerheid eers van dwang gebruik maak om samewerking tot stand te bring by werksaamhede van gesamentlike belang.

Toe daar, onder die druk van ekonomiese nood, pogings aangewend is om samewerking op ekonomiese gebied onder die boerebevolking in Suid-Afrika tot ontwikkeling te bring, het daar dus maar 'n swak koöperatiewe gees bestaan waarop gebou kon word. Die boer was onwillig om sy vryheid prys te gee en om hom te laat bind deur die reëlings van 'n koöperatiewe organisasie.

Gebrek aan geskikte leiers het nog 'n belemmering gevorm. Samewerking op kerklike gebied het die boerebevolking meestal al lank geken en beoefen. Hier het die predikant as leier opgetree. Maar sake het daar anders uitgesien wat betref die boerdery self en die ontwikkeling van koöperatiewe organisasie onder die boere. Dikwels het hulle nie opvoeding genoeg gehad om leiers uit hulle midde te kan kry nie en was hulle ook nie geneig om genoeg aan werklik bekwame manne te betaal om hulle aan te lok om die belangrykste uitvoerende en administratiewe poste in die organisasies te beklee nie. Eers in die laaste tyd het die staat werklik 'n begin gemaak met die aanstelling van landbou- en landbou-ekonomiese deskundiges wat in noue kontak met die boere bly en hulle van raad en advies dien. Daar is egter ook gevalle waar leiers uit die boerebevolking self in die loop van tyd in 'n enger of wyer omgewing radikale veranderinge op die gebied van koöperatiewe werksaamhede teweeggebring het.[2] In

[2] 'n Treffende voorbeeld wat ons hiervan teengekom het, het voorgekom op die plaas K—— behorende aan 'n familie S——. Die plaas is deur die voorouers aan hulle kinders vermaak en het gedurende 'n paar geslagte in die onverdeelde besit van die erfgename gebly. Daar was later 'n aansienlike aantal besitters, en almaal was sterk aan die verarm. Hulle het voortgegaan met die ou methodes van boer, waarvoor die plaas al te klein geword het; en as gevolg van die onverdeelde vorm van besit is omtrent geen plaasverbeteringe aangebring nie. Die toestand het onhoudbaar geword, en toe het B——, een van die lede

sommige gevalle, wat egter ook vandag nog meer uitsondering as reël is, is met goeie gevolg plaaslike arbeidsorganisasies gestig om sake te behartig soos die aanlê en instandhouding van gesamentlike damme en vore vir die waterleiding. Die groot handelskoöperasies onder boere wat in die laaste tyd in Suid-Afrika ontstaan het, het ook veel te danke aan die bedrywigheid van boereleiers.

'n Ander groot hinderpaal was en is nog die gebrek aan besigheidsinsig, -gewoontes en -methodes. Die ekonomiese isolement van die boerdery was hiervan weer 'n oorsaak. Die onvermoë om die koöperasies volgens gesonde besigheidsbeginsels in te rig was reeds genoeg om 'n hele reeks van koöperasies vir koop en verkoop tot mislukking te doem, veral omdat daar aan sommige lede op te grote skaal krediet verleen is.[3] Die mislukkings het dikwels met swaar verliese vir ander deelnemers gepaard gegaan. Sommige boere het van die begin af aan 'n sekere agterdog teenoor die koöperatiewe organisasie as onbekende nuwigheid gekoester en wou „eers 'n bietjie kyk hoe dit gaan" voor om aan te sluit. Andere weer is teruggehou deur 'n gevoel van verpligting teenoor 'n winkelier met wie hulle al lank gehandel het en by wie hulle toegelaat is om skuld te maak. Ongelukkige ervaringe met mislukte koöperasies het die wantroue in koöperasies versterk en in baie gevalle tot volslae onwilligheid gelei om aan hulle deel te neem. Groot en suksesvolle koöperatiewe handelsorganisasies het tog in die loop van tyd onder die boerebevolking tot stand gekom, maar hulle werksaamhede word nog altyd tot op sekere hoogte belemmer deur 'n gebrekkig ontwikkelde koöperatiewe gees by 'n deel van hulle lede. Soms het

---

van die familie, die leiding op hom geneem. Sy eerste stap was om die plaas behoorlik te verdeel, sodat elkeen sy eie stuk kon kry. Dit was geen maklike taak om al die belanghebbendes hiertoe oor te haal nie, maar dit het eindelik tog geskied teen 'n koste van sowat £6,000 — 'n groot som vir die verarmde erfgename. (Die grootte van die som was veral te wyte aan die hereregte wat vir elke geslag van erfgename moes betaal word). Die tweede stap was om die boerdery te verander. Skaap- en graanboerdery is onder leiding van B—— vervang deur intensiewe wetenskaplike vrugteboerdery, waartoe die plaas deur sy vrugbaarheid en watervoorrade sowel as deur die klimaat baie geskik was. 'n Derde belangryke stap het bestaan uit die oprigting van 'n goeie verkoopskoöperasie. Dit het ook weer plaasgevind onder B—— se leiding. Die gevolg hiervan is dat die plaas vandag aan die besitters 'n bestaan, en selfs 'n mate van welvaart verskaf wat vroeër onmoontlik sou gewees het.

[3] Sien J. F. W. Grosskopf, *Koöperasie in Suid-Afrika* (Annale van die Universiteit van Stellenbosch), 1923, pp. 17-18.

F

politieke en kerklike geskille tweedrag veroorsaak. Soms, weer, kry 'n nie-lid elders hoër pryse vir sy produkte as wat die verkoopskoöperasie aanbied. Dit is partymaal 'n rede vir 'n boer om òf nie by die koöperasie aan te sluit nie, òf, waar hy reeds aangesluit het, ontrou aan die koöperasie te wees deur nie al sy produkte volgens akkoord deur middel van die koöperasie te verkoop nie. Die boer sien soms oor die hoof dat in deursnee tog die beste pryse deur die koöperasie verkry word, en dat die algemene niveau van pryse juis hoog gehou word deur die mate van mag wat die koöperasie het. Dikwels is daar onder lede 'n gebrek aan insig in die algemene beginsels waarvolgens die koöperasie te werk gaan, veral wat die besigheidsy betref. Kritiek word dan speciaal gerig teen tekortkominge van ondergeskikte belang, sonder dat die veroordelaars in staat is om behoorlik die nadele en voordele van die koöperasie teen mekaar af te weeg. Dikwels het lede onvoldoende besef van wat getroue lidmaatskap op den duur kan doen om die koöperasie in staat te stel om pryse te beheer. Die gewoonte en die besef van die plig om getrou te wees is baiemaal swak ontwikkel; lede is nie seker dat hulle op mekaar kan reken nie en is bevrees dat almaal nie getrou sal saamwerk nie. Leiers kla oor die gebrek aan standvastigheid by 'n deel van hulle lede. Die gevolg is dat diegene wat van die groot nut van koöperasies oortuig is, beslis daartoe geneig is om van dwang gebruik te maak, deur lidmaatskap en die nakoming van die pligte van lidmaatskap, van staatsweë verpligtend te laat maak. Hierdie dwang moet dan, so ver dit gaan, die plek inneem van die ontbrekende koöperatiewe gees.

**Invloed van isolement op die besigheidsgees.**

Dit kan nie betwyfel word nie dat die gebrek aan besigheidsinsig en -gewoontes onder boere, ook op ander gebiede as dié van handelskoöperasies dikwels tot swaar en selfs noodlottige verliese gelei het en nog lei. Isolement en slegte paaie en vervoermiddels beïnvloed sterk die kyk op besigheid en die ekonomiese bedrywigheid. Deur die moeilikheid om markte te bereik word die gewoonte om die boerdery met die oog op doelmatige produksie vir die mark te dryf, nie behoorlik ontwikkel nie. Onder dergelyke omstandighede word feitlik alleen geboer om in die onmiddellike behoeftes van die plaasbewoners te voorsien en word die boerdery nie soseer as winsgewende bedryf beskou en bestuur nie. Bowendien het sommige nog die neiging gehad om aardse besit as van ondergeskikte waarde en belang te beskou. Die patriarchale stelsel, soos dit vroeër veral bestaan het, het ook sy deel daartoe bygedra dat die seuns onkundig

omtrent besigheidsake bly. Onder hierdie stelsel is hulle dikwels nie op die hoogte gebring van die besigheidstransaksies van die vader nie en het hulle dus selfs dié geringe geleentheid gemis om in besit te kom van die kennis en ervaring van hulle vader op hierdie gebied, hoe gebrekkig dit ook al mag gewees het. Die stelsel het dikwels heelwat skuld daaraan gehad dat kinders wat hul ryk geërf het, nie daartoe in staat was om hulle besit behoorlik te bestuur nie en uiteindelik verarm het.

Die gebrek aan kennis van en ervaring in besigheid het dikwels, veral by 'n ouer geslag van geïsoleerde en meer onkundige boere, op allerhande maniere hulle handelstransaksies gekenmerk. So 'n boer lewer sy produkte af, miskien sonder om 'n bewys vir die aflewering te kry; hy gee 'n lening sonder om 'n bewys vir die geleende geld te eis — 'n eis wat blykbaar in die verlede maklik as beledigend vir die skuldenaar opgevat is; hy staan op uiters onversigtige wyse borg vir 'n bekende of familiebetrekking; of hy teken 'n kontrak sonder om die inhoud daarvan behoorlik te begryp, sodat dit moontlik iets heel anders en vir hom minder voordeligs kan beteken as wat hy self meen; dit kom voor, soos nog vandag meestal die geval is met ooreenkomste tussen plaaseienaars en bywoners, dat die kontrak bloot mondeling en selfs op belangryke punte nie helder is nie; deur onkunde omtrent die heersende marktoestande kan die boer allerlei dinge wysgemaak word en so sy produkte teen onnodig lae pryse verkoop aan die plaaslike handelaar met wie hy dikwels met voorliefde handel; veral vroeër het die boer dikwels ook nie self boekgehou van sy winkelskulde nie en het hy dit miskien selfs as 'n belediging opgevat as die winkelier hom af en toe 'n rekening stuur, wat hom kon gehelp het om die beweerde uitgawes te kontroleer solank hulle nog betreklik vars in sy geheue was. Dit is duidelik dat die gebrek aan besigheidsgewoontes aan minder eerlike handelaars of prokureurs die geleentheid gegee het om van sy onkunde en naïweteit gebruik te maak om hom uit te buit en te bedrieg. Die uitwerking hiervan op sy eie handelsmoraal was dan ook soms van 'n ongewenste aard waar die opvatting by hom posgevat het dat „besigheid" oneerlikheid beteken en dit selfs vereis en veroorloof.

Die isolement het tot onkunde gelei omtrent die moontlikhede wat 'n plaas by doeltreffende exploitasie bied, en daardeur tot 'n onderskatting van die waarde van grond, sodat plase teen lae pryse verkoop is. Met die gedeeltelike opheffing van isolement en die verbetering van transport en van bemarkingsgeleenthede het hierin verandering gekom. Die boerdery word meer en meer gedrywe met die oog op produksie vir die verkoop,

en 'n nuwe besef van die waarde van grond ontstaan; maar dikwels het die gebrekkige kennis van die maak van besigheidsberekeninge daartoe gelei dat die boer die waarde van plase oorskat en te veel vir 'n plaas betaal het waaruit hy 'n bestaan moes maak. Hiertoe word so 'n type van boer verder verlei deur die hoë pryse wat by tye vir plaasprodukte verkry kan word, en deur 'n misplaaste optimisme oor toekomstige pryse vir sy produkte of oor verder styginge van die waarde van grond. Soms word hy ook beïnvloed deur die opwinding wat heers by afslaer-vendusies as grond verkoop word, sodat hy dan 'n prys betaal wat hy self as dwaas beskou sodra hy tot besinning kom. Dikwels word nie eens vooraf 'n elementaire berekening gemaak of kapitaalbeleggings in plaasverbeterings wat onderneem word, lonend sal wees nie. Dikwels weet hy nie in hoeverre verskillende afdelinge van sy boerdery al of nie winsgewend is nie — 'n onwetendheid wat maar slegs vir 'n deel die gevolg is van die moeilikheid wat altyd bestaan om precies boek te hou van die uitgawes en inkomste van elke tak van 'n boerdery. As sy boerdery dan aan die einde van die jaar geen wins aantoon nie, of selfs 'n verlies, dan verstaan hy nie precies hoe dit gekom het nie, en weet hy nie in watter opsig sy boerdery moet verander word nie. Somtyds kan hy nie bereken of dit voordeliger sal wees om sy primaire produkte direk te verkoop of om hulle eers in sekundaire produkte om te sit nie. 'n Boer gebruik boerderygereedskap, waens, diere, ens., en neem hulle koste en depreciasie as hulle reeds betaal is, nie in aanmerking by die uitgawes vir 'n verbetering nie; of 'n boer is tevrede as hy kontant geld het om vir 'n verbetering te betaal en in dié sin die koste kan bybring, sonder om vooraf te bereken of 'n voldoende rente op die kapitale uitgawes verwag kan word. Dikwels weet die boer selfs nie by benadering watter rente op sy kapitaalbesit sy boerdery in die verlede opgelewer het nie en het hy geen duidelike besef van sy ekonomiese toestand nie. By kleine transaksies let hy stip daarop dat hy waarde vir sy geld kry, maar 'n breër kyk op sake ontbreek nie selde nie, en daardeur weet hy nie hoe om sake met sukses te behartig as groot somme geld op die spel staan nie.

### Gebrek aan besigheidsinsig en die kredietstelsel.

Vir hierdie soort man word sake nou as gevolg van die kredietstelsel nog ingewikkelder en moeiliker om te oorsien. Die voor- en nadele van dié stelsel sal ons nie in die algemeen bespreek nie, maar ons sal veral sy psychologiese uitwerking op die armblanke en potensiële armblanke behandel.

Die inkomste van die boer loop in die reël nie oor die hele jaar nie, maar neem die vorm aan van relatief groot betalings een of twee keer per jaar. Hy het dan krediet by die handelaars as hy nie genoeg kontant geld bymekaar gemaak het om in die tussentyd sy inkope te kan betaal nie. Veral gedurende slegte jare, wanneer hy min of geen wins op sy boerdery maak nie, is hy dikwels op krediet by die handelaar aangewese. Daar winkeliers buitendien geneig is om nie opmerklike verskille tussen kontant- en kredietpryse te maak nie, het die gewoonte veelal ingewortel om „op skuld'' te koop. Die geld wat hy met die verkoop van sy produkte maak, moet dan dikwels grotendeels gebruik word om die winkelskulde wat intussen opgeloop het, sover moontlik te vereffen. Kan volledige afbetaling nie geskied nie, dan word die skulddelging tot op nog later datum verskuiwe. So 'n kredietstelsel, waarby skulde korter of langer periodes bly staan, verhoog die noodsaaklikheid vir die boer om precies boek te hou van sy inkomste en uitgawes; en sy gebrek aan besigheidskennis laat hom dus nou nog meer geld. Sy verpligtinge word dikwels mettertyd àl groter, maar word intussen gedek deur verbande wat hy op sy plaas neem, menigmaal sonder dat hy 'n duidelike besef het van die gevaar wat dreig, totdat sy besit aan kapitaalwaardes eindelik deur sy skulde oortref word. Daar word nie behoorlik onderskeid gemaak tussen verskillende soorte skuld nie — by voorbeeld, tussen dié wat gemaak word vir die gewone huishouding en dié wat gemaak word in verband met die eintlike boerdery — en daar bestaan dikwels maar 'n gebrekkige besef van die verskil tussen produktiewe en onproduktiewe skulde. Alleen al om sulke redes, en afgesien van ander oorsake, is dit verstaanbaar dat boere wat hulle kapitaalbesit aan vee met die Engelse oorlog van 1899—1902 verloor het, later soms heeltemaal verarm het as gevolg van verbande wat hulle op hulle plase moes neem om weer 'n boerdery aan die gang te sit.

Soms is die boer nie voldoende op die hoogte van die voor- en nadele van die verskillende maniere van geld leen nie en is hy geneig om na 'n geldskieter te gaan wat, op die keper beskou, wel minder gunstige voorwaardes gee, maar minder formaliteite maak en maklik uitstel van betaling van skuld en rente gee. Hy weet dat die skuld deur die besit van die boer gedek is en is gewillig om te wag, omdat die hoë rente wat geëis word, in die tussentyd goeie winste afwerp.

Waar verbande opgeneem of ander skulde gemaak word, het sommige boere nie voldoende begrip van hulle ekonomiese toestand om na regte te besef hoe die skulde dit raak nie. So 'n

boer kan die las van 'n skuld ver oorskat, daar hy nie verstaan om sy bate daarteen te laat opweeg nie. Hy is egter eerder geneig om die las van 'n skuld te onderskat as om dit te oorskat. Hy is nie in staat en dink selfs dikwels nie daaraan om te bereken of hy die skulde wat hy maak, en die rente daarop, sal kan betaal nie. In die loop van tyd stomp die ongerustheid oor sy skulde ook af, en ernstige pogings word nie, of nie meer, gemaak om hulle af te betaal nie. Hierdie neiging word nog versterk deur die feit dat die handelaar die boer nie graag opdruk om te betaal nie solank soos hy weet dat die nog bestaande kapitaalbesit wat die boer in sy plaas het, 'n genoegsame waarborg vorm. So ontbreek by die boer maklik die helder en lewendige besef dat skuld iets is wat betaal moet word. Die feit dat stipte terugbetaling van lenings wat hy van staatsweë gekry het, nie altyd geëis word nie en dat sulke lenings selfs afgeskryf word, werk ook daartoe mee om hierdie soort van houding te laat posvat. Verband- en ander skulde word partymaal selfs in goeie tye nie afbetaal nie, en hy vermeerder sy uitgawes soms op 'n spandabele manier; of sy posisie word haglik, en hy verarm sodra soos tye sleg word, omdat hy tye van voorspoed net gebruik het om, teen swaar verbande, grond by te koop.

**Invloed van die kredietstelsel op die spaarsaamheid.**

Die kredietstelsel staan nog in 'n ander opsig in nou verband met die armblanke-vraagstuk. Dit verhoog die lewenskoste en maak dus besparing moeiliker. Afgesien hiervan is van buitengewone belang die uitwerking wat die stelsel op die spaarsin het.

Daar is persone en families wat tot die armblanke-klas behoor of behoor het, wat deur arbeidsaamheid, oorleg en spaarsaamheid besig is om hulself op te hef of hul reeds opgehef het uit 'n toestand van armoede tot 'n toestand van altans redelike welvaart. Op die platteland het sommige op dié manier in besit gekom van eie grond waarop hulle boer, hoewel hieraan toegevoeg moet word dat sulke gevalle vandag meer uitsondering as reël is. In die stede bestaan onder sommige armes wat daar hul intrek geneem het, die neiging om gedurig van die een huurhuis na die ander rond te trek, maar 'n aansienlike gedeelte van hulle — na ons indruk veral in Kaapstad en Port-Elizabeth — stel met sukses ernstige pogings in die werk om deur besparing in die besit te kom van eie, vaste woonplekke. Veral in die stede is die gewoonte om by begrafnismaatskappye aan te sluit onder armblankes baie verbreid; en so word deur klein, gereelde betalings voorsiening gemaak vir die begrafnis-

onkoste van familielede. Nie alleen word deur begrafnismaatskappye aktief lede aangewerf nie, maar meestal heg die armblanke heelwat waarde aan 'n „mooi'' begrafnis en sluit ook graag aan.

Maar baie persone wat in noue aanraking met armblankes kom, lê daar nadruk op dat daar onder 'n deel van hulle dikwels 'n gebrek aan spaarsaamheid te bespeur is, dat hierdie gebrek meermale medeverantwoordelik vir hulle verarming was en hulle ook nou nog in hulle verarmde toestand kenmerk. So het ons tot ons beskikking gehad die oordeel van welvaartsambtenare oor 633 armblanke-families wat op die staatsnedersettings Wolhuterskop, Losperfontein en Sonop, Geluk en Uitval, en Zanddrift is of was. Volgens hulle oordeel is die lewenswyse van 438, of 69 %, van die families as spaarsaam of redelik spaarsaam te beskou, terwyl in die geval van 195 families, of 31 % die lewenswyse, as nie spaarsaam nie beskrywe word. Die families waaroor gegewens ingewin is, kan, vir sover ons kon vasstel, as representatief aangeneem word vir die families op hierdie nedersettings. Die maatstaf wat by die beoordeling aangelê is, was egter van 'n subjektiewe aard. Ook twyfel ons daar nie aan nie of die persentasie van die swakker klas van armblankes is in hierdie materiaal groter as onder armblankes in die algemeen, weens die type wat op 'n deel van die genoemde nedersettings opgeneem word. Op sommige van die ander armblanke-nedersettings kla die superintendente en welvaartsambtenare oor die moeilikheid wat hulle ondervind om 'n goeie deel van die nedersetters daartoe te kry om te spaar. Blykbaar het dit ook op sommige nedersettings beter geluk as op andere om 'n gees van spaarsaamheid onder die nedersetters aan te kweek.

In plaas van die gewoonte om te spaar om in later behoeftes te kan voorsien, tref ons dus by 'n type van armblanke spandabelheid aan. Geld word uitgegee of die besit word verbruik op 'n onekonomiese manier om die meer onmiddellike begeertes te bevredig. Die remmende faktore wat spandabelheid sou kon teenwerk, is te swak; en een van die oorsake van hierdie swakheid is die kredietstelsel. 'n Vermindering — wat geheel of ten dele maar skynbaar kan wees — van die nadelige gevolge van spandabelheid op die moontlikheid om in toekomstige behoeftes te voorsien, beteken 'n verminderde prikkel tot spaarsaamheid. Terwyl besparing die moontlikheid van die spandabele bevrediging van onmiddellike begeertes beperk, word die motiewe om te spaar verswak of selfs opgehef deur die kennis of opvatting dat die nadelige gevolge van 'n teenswoordige spandabelheid deur krediet ook in die toekoms vermy kan word. Die gewoonte

om op krediet te reken belemmer dus die ontwikkeling van die gewoonte om vir die toekoms te spaar. Mense is in die algemeen dan ook veel meer daartoe geneig om dinge te koop wat hulle eintlik nie kan bekostig nie, as hulle dit op krediet doen. As hulle kontant moet betaal en die nodige middele is nie beskikbaar nie, kan hulle eenvoudig nie koop nie, terwyl dit deur krediet wel moontlik word. Krediet bring dus mee dat ons nie meteens die gevolge van ons spandabelheid ondervind nie — d.w.s., nie meteens die onmoontlikheid voel om meer noodsaaklike behoeftes te bevredig nie. Die nadelige gevolge lê dan in die toekoms, kom nie so duidelik tot bewussyn nie, en het so maklik 'n swakker invloed op ons handelinge. Hierby kom dan nog dat ons, waar ons op krediet koop, nie maklik in dieselfde mate die bewussyn het dat ons geld uitgee en kwyt raak as wanneer ons dit werklik aan die verkoper oorhandig nie. In die eerste geval lê die oorhandiging van die geld verder in die toekoms en maak daardeur minder indruk as wanneer dit onmiddellik moet plaasvind. Die groot ontwikkeling van die huurkoopstelsel onder alle dele van die bevolking toon aan hoeveel makliker — en dikwels ook hoeveel onverstandiger en duurder — op krediet gekoop word as wanneer kontant moet betaal word.

Daar bestaan verband tussen die gereedheid waarmee 'n type van armblanke op krediet koop of skuld maak, en ander trekke wat by hom voorkom. 'n Onintelligente armblanke het in die reël, juis weens sy tekort aan intelligensie, 'n minder helder besef van die toekomstige nadelige gevolge van skuld, en sal om dié rede alleen al meer geneig wees om skuld te maak. Solank hy op krediet die inkopies kan maak om in sy lewensbehoeftes te voorsien, kan hy nog sonder inspannende werk klaarkom. Die krediet wat aan hom verleen word, het dan 'n verslappende invloed op sy arbeidsaamheid; en dié type, by wie daar reeds 'n gebrek aan arbeidslus is, sal maklik die neiging vertoon om op skuld te lewe — as liefdadigheid ten minste nie 'n ander uitweg aanbied nie.

Op 'n ander gevolg kan ons ook nog hier wys. Met die doel om klandisie te trek en te hou verstrek die winkelier dikwels krediet aan armes wat in werklikheid min vooruitsig het om hulle skulde te betaal. Die gebruik ontstaan om winkel- en ander skulde te maak sonder die werklike voorneme om hulle te betaal, en om betaling te ontwyk deur by voorbeeld eenvoudig stil weg te trek.

Meer as een wat die uitwerking van die kredietstelsel op die armblankes ken, is so sterk onder die indruk van die nadeligheid daarvan dat hulle liefs van staatsweë 'n verbod op win-

kelskulde gelê sou wil sien.

Die nadelige gevolge wat hier bespreek word, is natuurlik nie tot armblankes beperk nie, maar kom ook by ander klasse voor en speel 'n rol in die verarmingsproces. Hiervan is 'n bekende voorbeeld die uitgebreide praktyk, selfs onder boere wat dit eintlik nie kan bybring nie, om motorkarre op skuld te koop, dikwels ten koste van 'n speciale verband op die plaas. Sulke skulde verminder dan aanmerklik die moontlikheid om noodsaaklike plaasverbeteringe uit te voer en beroof die man van die reserwe wat dit vir hom moontlik kon maak om slegte tye te deurstaan.

As die skulde groot word en die skuldenaar tot die oortuiging kom dat hy hulle nie meer kan baasraak nie, het dit maklik op hom 'n invloed wat ongunstig is vir sy kanse op herstel. 'n Boer met swaar verbande op sy plaas word onwillig om al sy kragte in te span, „omdat 'n mens tog maar net vir die verbandhouer werk." So het ons gevalle teengekom van boere wat grond van die staat op afbetaling gekry het onder voorwaarde dat die grond aan die staat terugval as hulle hulle paaiemente nie betaal nie, en wat 'n arbeidsonwil toon wat hulle self toeskrywe aan die onmoontlikheid wat dan sou bestaan, om hulle betalings te maak en so die grond te behou. Ons wil hieraan toevoeg dat die eerlikheid van die rede wat hulle aangee, nie altyd bo alle twyfel verhewe is nie.

**Die invloed van armoede op die spaarsaamheid.**

Armoede self kan ongunstig wees vir die ontwikkeling van die gewoonte om te spaar. Hierdie bewering kan paradoxaal klink. Ons sou eerder kon verwag dat oorvloed tot verkwisting sal lei. Dit is ook nogal dikwels die geval dat 'n ryk boer se erfgename weens hulle spandabelheid verarm; en die ontberinge wat armes, veral in tye van gebrek, deurmaak, maak hulle dikwels versigtig en laat hulle sorg dra om die herhaling daarvan in die toekoms te probeer vermy. Daar is dan ook armblankes wat weet om suinig met hulle voedsel en geldjies om te gaan, hoewel daar weer in ander gevalle gebrek aan die nodige oorleg is — by voorbeeld, by die huisvrou in die inrigting van haar huishouding en in die gebruik van haar voorrade. En nieteenstaande die ontberinge wat hulle in tye van gebrek gely het, sien sommige armes tog nie helder genoeg die gevolge van hulle spandabelheid vooruit nie, of hulle besit nie die selfbeheer, ambisie en pligsgevoel teenoor hulle kinders om hulle eie onmiddellike begeertes te weerstaan nie.

Na gelang van individuele verskille in intelligensie, karakter

en motiewe beïnvloed die armoede op tweërlei teenoorgestelde maniere die spaarsaamheid, naamlik òf so dat die armoede tot 'n verhoging òf tot 'n vermindering daarvan prikkel. 'n Fatalistiese verwagting dat daar in die toekoms tog maar weer behoeftigheid sal wees, werk daartoe mee om by 'n type van armblanke 'n verkwistende gebruik van voedselvoorrade teweeg te bring. Hy en sy familie „neem maar nou hulle kans waar solank soos die kos volop is.'' In plaas dat hulle spaarsaam te werk gaan, dien die toestand van oombliklike oorvloed as prikkel om die onmiddellike begeertes maar te bevredig en nie te beteuel nie. Soms, weer, word op liefdadigheidshulp gereken in plaas van self vir die toekoms voorsorg te maak.

Die gewoonte om te spaar en om spaarsaam te wees is een wat, soos elke gewoonte, eers deur herhaling kan ontwikkel. Waar die arme se inkomste klein, en miskien ook nog ongereeld is, word dit moeilik om iets opsy te sit, veral om dit reëlmatig te doen; en in tye waar daar nie genoeg verdienste is nie, moet maar op skuld gekoop word, wat dan self maklik 'n nadelige invloed op die spaarsaamheid het. Onder sulke omstandighede ontwikkel daar dikwels 'n neiging om maar van die hand in die tand te lewe en om die koopkrag wat op die oomblik bestaan, te gebruik vir die bevrediging van onmiddellike begeertes.

**Die invloed van 'n skielike vertraging van inkomste op die spaarsaamheid.**

Buitendien is ons almaal geneig om in verhoogde mate genot te skep in die bevrediging van allerlei begeertes as daar 'n tydperk voorafgegaan het waarin die begeertes onbevredig moes gelaat word. Die gevolg is dat die arme somtyds op verkwistende wyse sulke begeertes bevredig as hy by tye in staat is om dit te doen; waar dié soort arm man of vrou en hulle familie moeg is van hulle eentonige voedsel, koop hulle by voorbeeld dan graag duur „lekker kossies'' waar dit moontlik sou gewees het om hulle geldjies op 'n verstandiger wyse te bestee. Die patriarchale stelsel, waarvan reeds melding gemaak is, het gelei tot analoë verskynsels. Onder hierdie stelsel is, selfs deur welvarende ouers, somtyds baie min kontant geld aan die kinders gegee vir die werk wat hulle vir hulle ouers gedoen het. Die kanse van die kinders om te leer spaar uit vrye wil is daardeur verminder, en allerlei begeertes het onbevredig gebly. Gedurende die lewe van die vader is die kinders tot 'n pseudo-spaarsaamheid gedwing, wat iets anders is as die gewoonte om vrywillig spaarsaam te wees en om self te weet hoe om geld op 'n verstandige wyse te beheer en bestee. Selfbeheersing is by die kinders

nie ontwikkel nie, met die gevolg dat hulle spandabel word as hulle ryk erwe en skielik baie geld tot hulle beskikking het.

'n Skielike verhoging van die koopkrag, veral as dit maklik plaasvind, lei dikwels tot spandabelheid en speel nie alleen 'n rol as faktor in die verarmingsproces nie, maar werk ook daartoe mee om armes in 'n toestand van behoeftigheid te hou. 'n Voorbeeld hiervan is die spandabele wyse waarop boere soms aansienlike somme geld uitgegee het wat aan hulle as prospekteer-, opsie- of koopgeld op hulle plase betaal is deur ondernemers van diamant-, goud- of ander ontginninge. Bekend is ook hoedat meer as een volstruisboer die skielike rykdom verkwis het wat die snelle — en voorbygaande — opbloei van die volstruisveerindustrieë aan hom gebring het. Die arm diamantdelwer toon dikwels 'n sterk neiging tot spandabelheid ná 'n goeie vonds. Daar is die bewussyn van 'n verhoogde koopkrag en van die moontlikheid om allerlei begeertes onmiddellik te bevredig. In vergelyking met 'n voorafgaande tydperk, toe dit miskien nouliks moontlik was om in die noodsaaklikste lewensbehoeftes te voorsien, wek die winste wat met die vonds gemaak is, 'n oordrewe indruk van die teenswoordige rykdom. Die neiging tot verkwisting word vergroot deur die voorbeeld van die spandabelheid van ander wat goeie vondste gemaak het, deur die opgewondenheid wat deur die vonds veroorsaak is, deur die versterkte hoop dat dergelyke vondste ook in die toekoms gemaak sal word, deur die feit dat die harde liggaamlike arbeid op die delwerye dikwels nie deur die delwer self gedoen word nie, maar deur sy kaffers, en deurdat die grootte van sy geluk somtyds buite alle verhouding tot sy eie inspanning staan. Volgens alle verslae, en om redes van dieselfde soort, het baie van die armes in Namakwaland min of geen permanente nut gehad van die aansienlike somme wat sommige van hulle gemaak het met die onwettige ontvreemding van en handel in diamante.

In die geval van die arme kan die skielike verhoging van koopkrag in werklikheid klein of betreklik klein wees en tog vir hom 'n aanmerklike verskil beteken in vergelyking met die voorafgaande toestand waarin hy hom bevind het. Mynwerkers wat as armes van die platteland na die Rand getrek en op die goudmyne werk gekry het teen kontant lone wat aansienlik hoër is as dié waaraan hulle gewoon was, gaan dikwels met hulle verdienstes op 'n spandabele wyse om, iets waartoe die voorbeeld van die hoër lewensstandaard van die nuwe omgewing bydra. Soms is die lone wat aan armblanke-arbeiders op noodlenigingspadwerke betaal word, betreklik hoog, en 'n deel van hulle bestee dan die geld op 'n verkwistende wyse aan dinge wat vir hulle nutteloos

is. In die geval van die arm boswerker in die Knysna-Tsitsikamma-streek is die gemiddelde inkomste per week of maand dikwels baie klein. Gedurende lang tye elke jaar het hy min kontant geld in hande, om dan skielik, by die periodieke verkoop van sy hout, oor 'n betreklik groot som te beskik. Dié som behoort dan eintlik te dien om, by sorgvuldige besteding, die koste van lewensonderhoud van die gesin gedurende lang maande te bestry; maar sommige altans is geneig om heelwat van die geld spoedig op 'n onverstandige manier uit te gee. Selfs die betreklik klein sommetjies wat as ouderdomspensioene uitbetaal word, word deur 'n bepaalde type van behoeftige armblanke spoedig verkwis.

Daar is dus groot gevaar dat 'n skielike en maklike vermeerdering van inkomste en besit gevolg word nie alleen deur verkwisting en spandabelheid nie, maar selfs deur 'n armoede en behoeftigheid wat nog groter is as dié wat van te vore moontlik bestaan het. Intelligensie, selfbeheer en die gewoonte om spaarsaam te wees wat vroeër aangekweek is, kan die neiging teenwerk; maar dié eienskappe is nie in voldoende mate aanwesig by 'n deel van die armblankes nie.

# HOOFSTUK VI.

## ARBEIDSAAMHEID.

**Gebrek aan arbeidsaamheid.**

By 'n gedeelte van die armblankes is daar 'n tekort aan die gewoonte en die gewilligheid om te werk. Hierdie feit maak die praktiese oplossing van die armblanke-vraagstuk meer as bloot 'n saak van werkverskaffing.[1] Waar ons probeer het om in individuele gevalle die oorsake van verarming na te gaan, is dit opvallend hoe dikwels gebrek aan arbeidsaamheid die hoofoorsaak was wat deur ons segsmanne aangevoer is. So is oor en oor voorbeelde meegedeel van welgestelde plaaseienaars se seuns, wat te maklik groot geword het, deur hulle ouers nie geleer is om te werk nie en gevolglik verarm het. Die getuienis is egter nie net tot sulke gevalle beperk nie. Oor 'n honderd getuies wat voortdurend in aanraking met armblankes kom, is deur ons oor die onderhawige punt ondervra, en by die oorgrote meerdeheid was daar die oortuiging dat daar 'n klas van armblanke is by wie daar 'n gebrek aan arbeidsaamheid bestaan. Meer as een van die getuies was beslis van mening dat hierdie karaktertrek by baie armblankes só ingewortel is dat slegs 'n stelsel van dwangkolonies hulle daartoe sou kon bring om hard te werk. Die ervaring op nedersettings is ook dat daar armblankes is wat hardwerkend is, maar dat daar ander is by wie die gewoonte — indien moontlik — eers moet aangekweek word. Sommige is bereid om af en toe te werk, maar hulle maak beswaar teen werk as dit „te vas'' is, by voorbeeld, teen vaste werk aan die spoorweg.[2] Waar groepe van armblankes by voorbeeld aan 'n pad teen 'n vaste dagloon saam werk, is die lusteloosheid waarmee die werk gedoen word, somtyds opvallend. Hier word die neiging tot indolensie wat reeds by die enkeling aanwesig is, nog versterk, deels deur onderlinge beïnvloeding, deels deur

[1] Op die gebrek aan arbeidsaamheid as oorsaak van verarming is deur die *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8, p. 57, reeds met veel nadruk gewys (T. G. 13 — '08).

[2] Vgl., b.v., die getuienis van T. C. Truter en F. C. Kantock op pp. 173-175, 473 van die *Rapport van Gekozen Komitee op Werk voor Blanken en Arbeidstoestanden*, 1913. (S. G. 9 — '13).

die feit dat groter inspanning nie deur hoër betaling beloon word nie, en deels deurdat dit 'n persoon deur sy medearbeiders onaangenaam gemaak wanneer hy na hulle mening deur sy fluksheid by die voorman „witvoetjie wil soek." So kry ons ook 'n type van armblanke-vrou wat „gruwelik lui en slordig in haar huishouding is" — 'n uitdrukking van 'n beoordeelster wat die armblanke baie goed ken en baie goed gesind is.

Om die gebrek aan arbeidsaamheid wat by 'n deel van die armblankes te vind is, eenvoudig te wil *verklaar* deur gebruikmaking van die term „luiheid," sal nie gaan nie, want op die keper beskou is hierdie uitdrukking nie veel meer as net 'n ander benaming vir gebrek aan arbeidsaamheid nie. Wat eintlik verlang word, is die vasstelling en ontleding van die oorsake wat tot die gebrek lei. Sommige van hierdie oorsake word vanuit ander gesigspunte elders in hierdie rapport deur ons bespreek, veral by die behandeling van die trekgees, van agterlikheid in die boerdery, en van die uitwerking van liefdadigheid. Ons verwys dus net kortliks daarheen en wil hier die aandag meer op 'n reeks van ander oorsake rig.

**Invloed van fysieke toestand en klimaat.**

'n Swak fysieke toestand speel in 'n klein minderheid van gevalle 'n rol om die arbeidsvermoë ernstig te verminder. „Siekte" en „slegte gesondheid" dien die arbeidsonwillige ook soms as 'n handige voorwendsel om arbeid te ontduik en om 'n beroep op liefdadigheid te doen. Soms lei die arbeidskuheid tot hypokondrie. In dele van die Transvaal speel veral malaria, maar ook bilharzia, 'n aansienlike rol as oorsaak van gebrek aan energie en arbeidslus. Die omvang en graad waarin die siektes voorkom, word vererger deur die onkunde, veral by die armer dele van die bevolking, omtrent hulle oorsake en omtrent voorsorgs- en ander maatreëls wat behoor geneem te word. Malaria en bilharzia kom egter net in betreklik eng beperkte dele van die Unie voor. 'n Ongunstige uitwerking op die fysieke toestand en ontwikkeling van sommige volwassenes is ook uitgeoefen deur die uiters nadelige gesondheidstoestande waaronder hulle as kinders 'n tyd lank gelewe het in die koncentrasiekampe tydens die Engelse oorlog van 1899—1902. Van meer algemene belang is die uitwerking van slegte geboortetoestande, wat veral in die meer geïsoleerde streke voorkom, en wat nie alleen gebrek aan energie en lusteloosheid by die moeder veroorsaak nie, maar wat ook 'n ongunstige uitwerking op die gesondheidstoestand van die kind het. Van meer algemene belang is ook die foutiewe voeding en ondervoeding waaronder menige armblanke te ly het,

en waarop in ander seksies van hierdie rapporte verder ingegaan word.[3]

In dele van die Unie het die klimaat 'n onmiskenbare direkte invloed op die werklus en energie. In die somer gaan die temperatuur in die skaduwee in sommige plekke oordag af en toe tot, en selfs tot oor, 100°F. gedurende die drie warmste maande (December, Januarie en Februarie). Dikwels word in sulke dele gedurende die warmste ure van die dag dan ook nie buitekant gewerk nie. In sommige dele, soos in die Laeveld van die Transvaal, is die somerhitte dikwels van 'n swoele, bedompige aard. Mense kla dat hulle „voel asof hulle wil verstik," en die atmosferiese toestand[4] is in aanmerklike mate energierowend. In die Unie is die hitte egter meestal van 'n droë geaardheid, gaan in baie dele gepaard met koel of betreklik koel nagte en is dus minder uitputtend. Aan die ander kant is die behuising dikwels swak, veral onder die armes, en word dit dikwels in die klein huisies byna ondraaglik warm. Dit sou egter verkeerd wees om met Huntingdon[5] die klimaat as die enigste fundamentele oorsaak aan te sien vir die gebrek aan arbeidslus wat somtyds by armblankes in Suid-Afrika voorkom. 'n Reeks van besware hierteen word in die mediese afdeling van hierdie rapporte aangevoer, en die ongenoegsaamheid van die verklaring tree nog duideliker aan die lig as ons behoorlik rekening hou met 'n aantal psychologiese faktore wat in die spel is.

**Die „vooroordeel teen kafferwerk."**

Op een van hierdie faktore is al dikwels gewys in verband met die armblanke-vraagstuk. Ons bedoel die sogenaamde „vooroordeel teen kafferwerk."[6] Die heersende opvatting by die blanke in Suid-Afrika is dat die gekleurde sy mindere is. Die gewoonte het by die blanke ontstaan om grotendeels die soorte van werk wat hy minder aantreklik gevind het, nie self te doen

---

[3] Sien Murray, Hoofstukke IV en V, en Rothmann, Hoofstuk II (3).

[4] Hierdie soort atmosferiese toestand is (volgens W. Hellpach, *Die Geopsychischen Erscheinungen*, 1917, veral pp. 22, 23, 24 en 177) gekenmerk deur hoë lugwarmte, die hitte van die direkte bestraling deur die son, 'n hoë mate van lugvog, lugstilte en miskien ook deur atmosferiese elektriciteit.

[5] Sien Huntingdon, *Civilisation and Climate*, 1915, pp. 24-27. Vir 'n algemene kritiek van Huntingdon se theorie omtrent die beslissende invloed van die klimaat op die mens, sien P. Sorokin, *Contemporary Sociological Theories*, 1928, chap. II; ook Murray, Hoofstuk VII.

[6] Dieselfde soort verskynsel is waargeneem onder die „poor whites" in die Verenigde State.

nie, maar om dit aan sy gekleurde bediende op te dra. Hierdie gewoonte het, soos verwag sou kan word, veral in dié dele van die land ontwikkel waar 'n groot hoeveelheid goedkoop gekleurde, naamlik naturellearbeidskrag te vind was. In ander dele was daar darem, vroeër meer as vandag, 'n analoë verskynsel, veral in die vorm van 'n onwilligheid by meisies om in die huisdiens te gaan, omdat kleurlinge daarvoor gebruik is.[7] Ook later inkomelinge in gebiede waar die gebruik van kafferarbeid tradisioneel geword het, neem die vooroordeel dikwels maklik oor. Afgesien van voor-die-hand-liggende voordele wat verbonde is aan die gebruik van die beskikbare arbeidskragte, het 'n tweede rede, miskien veral vroeër, vir die ontwikkeling van die gewoonte daarin bestaan dat die uitvoering deur die blanke van werk wat gewoonlik aan die naturel oorgelaat is, bereken was om die prestige van die blanke by die naturel te verswak. Die samehang tussen die vooroordeel teen kafferwerk en die aanwesigheid van 'n oorvloed van naturellearbeidskragte kan ook daaruit vasgestel word dat blankes in ander dele van die Unie veel meer die gewoonte het om self die liggaamlike arbeid op die plaas sowel as elders te doen. Selfs wat betref dele van die Unie waar die vooroordeel vandag sterk is, is daar voldoende getuienis dat dit vroeër veel minder te bespeur was, toe bruikbare naturellearbeiders nog nie of in veel minder mate as later beskikbaar was.

Daar kan geen twyfel wees omtrent die manier waarop die volksbegrip kafferwerk ontstaan het nie. Maar soos dikwels die geval is met uitdrukkings wat in die omgangstaal gebruik word, het ook kafferwerk nie 'n skerp omlynde betekenis nie. Die term word gebruik vir liggaamlike werk, en spesiaal, hoewel nie uitsluitlik nie, vir die growwer of swaarder soorte daarvan, wat dan beskou word as geskik vir die kaffer maar as benede die waardigheid van die blanke. Dikwels, egter, word die uit-

---

[7] Om die vooroordeel teen kafferwerk te beskou as hoofsaaklik die gevolg van die slawerny, wat in 1833 in Suid-Afrika afgeskaf is, is verkeerd. Dit word reeds deur die benaming „kafferwerk" aangedui, want nie die kaffers nie maar ander gekleurdes was die slawe. Dan is dit in die Westelike Provincie dat slawe vernaamlik aangehou is, en juis daar vind ons dat die vooroordeel teen kafferwerk die minste voorkom. Eers pas onlangs het kafferarbeid op enigsins aanmerklike skaal in die Westelike Provincie beskikbaar geword. Oor afwesigheid van die vooroordeel teen kafferwerk in die Westelike Provincie met betrekking tot plaaswerk, sien b.v. die getuienis van F. S. Malan, p. 146, Minutes of Evidence, *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8 (T. G. 13 — '08).

drukking nie so seer van liggaamlike werk as sulks gebruik nie, maar is die bedoeling meer dat die werk teen 'n loon vir 'n „baas'' uitgevoer word.[8] Die vooroordeel staan so in noue verband met die „demokratiese gees,'' waarvolgens blankes mekaar se gelykes is, wat tot betreklik kort gelede onder die ouer blanke bevolking in Suid-Afrika geheers het en deels nog bestaan, hoewel die ontwikkeling van ekonomiese en sociale klasonderskeide tussen die blankes dié gees meer en meer ondermyn. Die uitdrukking „kafferwerk'' word ook graag gebesig as die loon wat vir die werk betaal word, waar dit deur 'n blanke gedoen word, as 'n lae beskou word, soos dié wat 'n kaffer sou ontvang; of waar die loon laer is as wat die blanke werknemer na sy mening behoor te ontvang. So word padwerk deur blankes dan makliker as kafferwerk bestempel as dit teen 'n relatief lae dagloon geskied, en minder maklik só genoem as dit by stukwerk teen 'n relatief hoë loon gedoen word. Ook huiswerk word dan meer speciaal as kafferwerk beskou as dit teen loon vir 'n ander verrig word.

Met die toenemende verarming onder 'n deel van die blanke plattelandse bevolking verdwyn meer en meer by hierdie deel die verhouding tot die gekleurde van „baas'' tot bediende. In plaas daarvan kom die verarmde blanke en die gekleurde veral as ongeskoolde werknemers in konkurrensie met mekaar. As 'n blanke by wie die vooroordeel teen kafferwerk sterk aanwesig is, weens sy armoede nou in die posisie kom dat hy sulke werk moet doen, dan is sy opvatting dat hy, ten minste in hierdie opsig, gelyk met die kaffer gestel word. Hy is daarvan oortuig dat hy die kaffer se meerdere is en dienooreenkomstig behoort behandel te word. As blanke werkgewers van hom kafferwerk eis, beskou hy dit as 'n belediging en vernedering, omdat hy „soos 'n kaffer'' deur rasgenote behandel word van wie hy meen dit met reg anders te kan verwag. Hy beskou dit as sy reg om hom so ver moontlik teen dié behandeling te verset, of om te weier om sulke werk te doen; of hy huur, partymaal om hierdie rede, agter die rug van sy werkgewer, 'n kaffer om die werk te doen en betaal die kaffer met 'n deel van sy loon. Met die vermindering, of selfs verdwyning, van verskille in ekonomiese status tussen hom en die naturel, word dit vir hierdie klas van armblanke belangryk om sy meerderheid te beklemtoon; en een van die manier waarop hy trag om dit te doen, is dan

[8] J. M. Williams, *Our Rural Heritage*, 1925, p. 96, vermeld ook, in die geval van die Verenigde State, die onwilligheid van die onafhanklike boer om loon vir werk te ontvang, daar hy hom dan in die posisie van 'n huurling sou plaas.

G

ook juis om nie kafferwerk te doen nie. Hy is geneig om neer te sien op blankes wat kafferwerk verrig; en as hy deur ekonomiese nood gedwing word om dié werk, wat hy verag, self te doen, dan is dit vir hom 'n oorsaak van bitterheid en beskaming. Hy kla daaroor as sy kaffer-konkurrent hom nie meer as „baas'' aanspreek en behandel nie. As die kaffer, weens die lae loon wat hy tevrede is om te ontvang, of om ander redes, by werkgewers die voorkeur geniet en die blanke dus in die konkurrensie die onderspit delf, beskou hy dit dan ook geensins as bewys dat die kaffer nou sy meerdere, of selfs sy gelyke, geword het nie. Dit word inteendeel as 'n onreg te meer aangesien wat die blanke regering aan hom laat geskied.[9]

Dit is opmerklik dat waar so 'n gelykstelling met die gekleurde ten minste na die skyn vermy word, hierdie vorm van arbeidsonwil ook die neiging het om te verminder. Dit is by voorbeeld die geval waar blankes en gekleurdes in fabrieke in verskillende kamers of by verskillende tafels werk; of waar, by die aanleg van weë, blanke en gekleurde spanne ver van mekaar af besig is. Daarenteen word dit sterker as 'n onreg deur die blanke gevoel en kom die onwil sterker voor die dag waar blankes en gekleurdes deurmekaar moet werk of waar hulle in 'n fabriek by dieselfde plek saam moet „afklok.''

Die getal armblanke-meisies wat in huisdiens gaan, groei teenswoordig vinnig aan, maar daar is tog dikwels onwilligheid om dié soort werk te onderneem, grotendeels as gevolg van die tradisie om gekleurdes as huisbediendes te gebruik.[10]

---

[9] By geskoolde arbeid word die konkurrensie van die naturel en die kleurling deur die blanke minder gevoel, hoewel dit tot op sekere hoogte in die ambagte en in fabrieke wel die geval is. Die behoorlik geskoolde blanke is in elk geval selde onder die armblankes te klassificeer. Baie armblankes is egter hayf-geskoolde werkkragte, by voorbeeld in messelwerk, en hier is die konkurrensie van die gekleurde sterker. Dikwels word daar nie hoë eise aan die werknemer se bekwaamheid gestel nie, soos by die eenvoudiger soorte van bouwerk, en hier kry selfs die swakgeskoolde naturel dikwels die voorkeur, veral omdat hy goedkoper werk. Vernaamlik waar hierdie mededinging iets van die laaste tyd is, word dit ook maklik deur die blanke konkurrent sterk as onreg gevoel dat die naturel toegelaat word „om sy werk van hom af weg te neem."

[10] Haar eie huiswerk verrig die blanke huisvrou in die reël grotendeels self.

Ons mag byvoeg dat die onwilligheid om in huisdiens te tree afwesig is by sommige van die meer recente blanke immigrante in Suid-Afrika, by voorbeeld, by dogters van arm duitse landbouers. Nie alleen is hulle nie so lank onderhewig gewees aan die invloed van 'n

So sal 'n type van armblanke-moeder weier om haar dogter in huisdiens by ander te laat gaan, ook waar die dogter dan 'n redelike verdienste en beter kleding en huisvesting as by die ouers sal geniet; en die rede wat vir hierdie weiering aangegee word, is dat „ons nie kaffers is nie,'' of „sy is nie 'n meid nie.'' Selfs in die eie huishouding was dit hulle gewoonte vroeër om veelal die growwer soorte van huiswerk aan die gekleurde bediende oor te laat. Dit word dus in besondere mate as vernederend gevoel as die blanke meisie, net soos die gekleurde, dié werk vir 'n ander moet doen. Die teensin teen huisdiens is ook sterker as die blanke diensmeisie saam met die gekleurdes die werk moet doen en só as hulle gelyke behandel word. Dit vertoon die neiging om te verminder as sy nie in dieselfde huis saam met gekleurdes diens doen nie, as daar ten minste duidelik verskil gemaak word tussen haar en die gekleurdes, naamlik só dat sy hoër as hulle gestel word, of as sy die indruk kry dat sy as die gelyke van die huisvrou behandel word; by voorbeeld deurdat sy saam met die huisgesin aan dieselfde tafel eet. Dit wil ons ook voorkom asof die Afrikaanssprekende armblanke-diensmeisie meer daartoe geneig is om 'n dergelyke gelykstelling te eis as sy by Afrikaanssprekendes in diens is as wanneer sy by huisgesinne van 'n ander nasionaliteit werk — en dit wel omdat sy die bewussyn het dat die Afrikaanssprekendes „haar eie mense'' en dus eintlik haar gelykes is.[11] Analoë verskynsels is soms by die mans te vind. By voorbeeld, verarmdes

tradisie wat in Suid-Afrika al vir geslagte geduur het nie, maar buitendien bestaan daar by hulle veelal die gewoonte dat die dogter by welgestelde families in huisdiens gaan, en word dit selfs as deel van haar opvoeding beskou.

[11] Die besware teen huisdiens is vir 'n goeie gedeelte nie beperk tot dié wat in die teks genoem is nie. Ouers vrees somtyds om die dogter aan die gevare en versoekinge van die dorp of stad waar sy 'n verdienste in huisdiens sou kon kry, bloot te stel; of hulle kan weerhou word deur „jammerte vir die arme kind wat so ver weg moet gaan werk"; of hulle kan wens om die kind by die huis te hou om so 'n beter beheer oor haar dienste en verdienstes te hê. Die lang diensure wat dikwels in die huisdiens verlang word, en die betreklik lae kontant lone wat dikwels betaal word, is die oorsaak dat meisies baiemaal verkies om in winkels, fabrieke of kafees te werk. Somtyds kom hier by dat die huisvrou die meisie op 'n minder sympathieke wyse behandel en dat sy in die huisdiens gebrek het aan geselskap, wat daartoe meewerk dat sy dan heimwee kry na haar „eie mense" en nie lank haar pos wil behou nie. Die primitiewe gereedskap waarmee sy dikwels moet klaarkom, dra ook daartoe by om haar werk onaangenaam te maak. So is daar 'n hele reeks van faktore wat die huisdiens vir haar

wat na die stede trek en daar werk kry, word partymaal afgunstig teenoor een uit hulle eie klas wat later oor hulle gestel word, en verkies partymaal om dié rede vir dié posiesie iemand van 'n ander nasionaliteit.

Deur sommige word die houding by die arme om geen kafferwerk te wil doen nie, graag as „valse hoogmoed" bestempel. Selfs al sou ons met hierdie beoordeling instem, mag ons nie die bestaan van die psychologiese faktor waarvan sprake is, ontken nie, hoewel dit ook moet gesê word dat die beswaar teen seker werk, as synde kafferwerk, soms meer die karakter vertoon van 'n voorwendsel om ander oorsake van arbeidskuheid te bedek. Dit kan paradoxaal klink dat dieselfde persoon aan die een kant te trots sou wees om kafferwerk te doen, om só vir 'n eie bestaan te sorg, en aan die ander kant nie trots genoeg is om van liefdadigheid onafhanklik te wil wees nie. Daar bestaan hier egter nie noodsaaklikerwyse 'n kontradiksie nie, want die armblanke is dikwels sterk daartoe geneig om die ontvangs van sulke hulp nie as iets beskamends te beskou nie, maar as 'n reg waarop aanspraak gemaak kan word.[12]

**Konkurrensie op die arbeidsmark met die gekleurde, veral met die naturel.**

Wanneer 'n armblanke die vooroordeel teen kafferwerk het, verminder dit sy ywer en arbeidslus as hy, veral teen lae lone, sulke werk moet doen, en sy aanpassing aan die omstandighede waaronder hy sy bestaan met sulke werk maak, word bemoeilik. Ons wil egter nie beweer dat die swak prestasies as arbeider wat hy mag lewer, uitsluitlik op hierdie manier moet verklaar word nie.

Sommige boere gee die voorkeur aan naturelle-arbeid op die plaas. Hiervoor gee hulle verskillende redes aan. Een daarvan is dat hulle soveel teleurstellings met blanke arbeid gehad het, en 'n ander is dat dit voordeliger is om van die naturel

onaantreklik maak, sodat sy geen plesier in haar werk het nie en dit sonder belangstelling verrig. Dikwels is dit 'n minder intelligente type van meisie wat nie in staat is om aan die eise van ander soorte van werk te voldoen nie, en wat dan maar in die huisdiens tree. Baiemaal is sy ook in die begin nie so geskool in die huisdiens soos die gekleurde wat al lank hierdie soort van werk doen nie. Neem ons nog in aanmerking dat die meisie in haar ontwikkelingsjare dikwels 'n periode van dromerigheid en energieloosheid deurmaak en haar werk dus slegter verrig, dan is uit dit alles verstaanbaar dat die huisvrou met haar dienste dikwels ook nie tevrede is nie.

[12] Vergelyk pp. II — 92 tot 95.

gebruik te maak, o.a. omdat die boer dikwels die dienste van die naturel se vrou en kinders in 'n veel hoër mate tot sy beskikking het as dié van die gesin van sy blanke werknemer. Somtyds is dit die boer se opvatting dat die blanke wat in sy diens is, as blanke 'n hoër loon behoort te kry as die naturel, en vind hy dit „darem te aardig'' om aan 'n wit man ewe min te betaal as waar hy naturelle-arbeid voor kan kry, met die gevolg dat hy liewers van laasgenoemde gebruik maak. Ook vind die boer dit dikwels moeiliker om die blanke as ondergeskikte te behandel dan die gekleurde. Dit is 'n moeilikheid wat die huisvrou ook soms ondervind waar sy 'n blanke meisie in haar diens neem. Die „demokratiese gees'' in Suid-Afrika is weliswaar aan die verswak, en die sociale skeiding tussen plaaseienaar en blanke ondergeskikte word al skerper. Tog voel die boer dikwels dat hy sy blanke arbeider nie op dieselfde manier as die gekleurde dienskneg in die omgang en in die werk wil behandel nie, en vind hy dit moeilik om 'n bevredigende middeweg te vind. So word juis die mate van agting wat die boer nog vir sy blanke ondergeskikte het 'n faktor wat dit moeiliker vir laasgenoemde maak om sy plek op die plaas te behou. Die blanke plaasarbeider stel van sy kant ook maklik eise met betrekking tot die wyse waarop hy wil behandel word, o.a. dat kafferwerk nie aan hom persoonlik moet opgedra word nie; en aan sulke eise is die boer dikwels nie gereed om te voldoen nie, sodat hy allerhande „moeite'' met sy blanke werknemer kry wat hy met die gekleurde nie het nie. Tog is sommige boere bereid om aan blanke werknemers die voorkeur te gee, selfs teen aanmerklik hoër lone as wat die naturel sou ontvang. Afgesien van die feit dat goeie blanke arbeidskragte gebruik word vir dienste waarvoor die beskikbare naturelle-arbeider nie deug nie, laat die boer se lojaliteit teenoor sy eie ras of kleur hom somtyds liewer die blanke as die gekleurde in diens neem.

As die armblanke die plaas verlaat en sy intrek in 'n dorp of stad geneem het, trek hy ook partymaal voordeel uit hierdie ras- en kleur-lojaliteit, aangesien die motief ook 'n rol speel by sommige municipaliteite wat duidelik aan blanke arbeidskragte die voorkeur gee in die geval van on- en half-geskoolde werk. Dit is ook die geval by sommige partikuliere werkgewers in die dorpe en stede. In party gevalle is hierdie motief saam met ander werksaam, of word selfs deur hulle vervang. So word somtyds van staatsweë daarvoor gesorg dat daar vir partikuliere of openbare werkgewers ekonomiese voordele, by wyse van subsidies of andersins, verbonde is aan die indiensneming van on- en swak geskoolde blanke werkers in plaas van gekleurdes.

Partymaal verwag die partikuliere werkgewer dat hy op ander maniere ekonomiese voordeel uit so 'n gedragslyn sal trek, selfs waar hy hoër lone aan blanke arbeiders betaal. So 'n voordeel kan, by voorbeeld, vir 'n fabriek verwag word uit die advertensie-waarde van die feit dat 'n „politiek van blanke arbeid" gevolg word. Deur die staat word teenswoordig on- en half-geskoolde blanke arbeiders op uitgebreide skaal in diens geneem, o.a. by die maak van paaie en by konstruksie- en ander spoorwegwerk, waarby die lone oor die geheel aanmerklik hoër is as dié wat gekleurdes sou ontvang. Lojaliteit teenoor die eie ras- en kleurgenote is seker 'n belangryke motief vir hierdie gedragslyn, hoewel aan te neem is dat party-politieke beweegredes ook aanwesig is, naamlik, om by die stembus die ondersteuning te kry van die blankes wat deur hierdie werkverskaffing gehelp is.

Afgesien van die vraag, wat van breë humanitaire standpunt uit gestel sou kon word, in hoever 'n gedragslyn van voorkeur teenoor die blanke aan die gekleurde reg laat wedervaar, moet dit nie oor die hoof gesien word nie dat daar vir die armblanke 'n sekere mate van gevaar aan verbonde is — die gevaar, naamlik, dat so 'n beskerming by hom die gevolg kan hê van 'n verlaging van die arbeidsprestasies, instede van die verhoging wat uitgelok sou word deur sterke konkurrensie. Kan ons hieruit die gevolgtrekking maak dat — met die oog op sy uiteindelike welvaart — 'n onbelemmerde mededinging tussen die armblanke en die gekleurde juis die beste middel is om hom „op te voed" of „aan te peits" om met die gekleurde sonder beskerming suksesvol te kan konkurreer?

'n Bevestigende antwoord sou veronderstel dat ten minste die meerderheid van armblankes, as hulle só deur vrye mededinging „aangepeits" word, in staat sal wees om vinnig genoeg hulle prestasies so te verhoog dat hulle 'n periode van demoraliserende armoede sal kan vermy. Hulle sou, m.a.w., juis op die gebied van on- en half-geskoolde werk, waar die konkurrensie van die gekleurde die sterkste gevoel word en waar arm-blankes vandag meer en meer hulle bestaan moet soek, vrywel dadelik so veel beter as die gekleurde moet presteer dat aan hulle om dié rede die voorkeur by indiensneming gegee word, selfs teen lone wat aansienlik hoër sal moet wees as wat die werkgewer vandag aan die gekleurde hoef te betaal. Die veronderstelling waarop die argument berus, is egter foutief. By on- en half-geskoolde arbeid moet verhoging van prestasie nie so seer in die kwaliteit nie as in die kwantiteit gesoek word. Ons kan nie verwag dat die blanke hier, selfs by uiterste inspanning van kragte, in die reël soveel beter sal kan presteer dat hy sy loon

noemenswaardig hoër sal kan maak as dié wat sy gekleurde mededinger vandag gereed is om vir dieselfde soort werk te ontvang nie. Die konkurrensie van die goedkoop gekleurde arbeiders hou vandag die loon vir on- en half-geskoolde werk laag, en dit kan nouliks verwag word dat hierin spoedig 'n aanmerklike verandering sal kom. Weens hulle besonder lae lewensstandaard is hierdie type van gekleurde arbeider gewillig om teen baie lae lone te werk, en daar is geen aanduiding dat die lewensstandaard van die oorweldigende meerderheid vinnig styg of binne afsienbare tyd vanself sal styg nie. In die geval van onbelemmerde mededinging tussen armblanke en gekleurde sal die daaruit voortvloeiende periode van drukkende armoede vir die armblanke moet duur totdat hy opgehef is tot die status van geskoolde arbeider, of totdat, deur 'n eventuele industriële ontwikkeling van Suid-Afrika, daar genoeg en genoegsame betaalde arbeid vir almaal, blanke sowel as gekleurde, sal wees. Hierdie moontlikheid lê, op sy beste, te seer in die toekoms dan dat dit vandag kan dien as rigsnoer om die armblanke op te hef. Ons sou, inteendeel, nou 'n verlaging van die veelal reeds lae lewensstandaard van die armblanke moet verwag. Trouens, dié verskynsel is vandag al waar te neem, o.a. waar 'n dergelyke vrye konkurrensie bestaan. Hierdie gevolg bring weer ander mee.

Daar bestaan onder die oorgrote meerderheid van armblankes 'n duidelike besef van hulle superioriteit bo die gekleurde. Hierdie bewussyn het baie daartoe bygedra om verbastering tussen armblanke en gekleurde teen te werk. Ons wil nie beweer dat sulke verbastering nie plaasvind nie, maar wel dat dit tans nog nie die reël is nie. 'n Onderskeid moet ook gemaak word tussen geslagtelike omgang wat af en toe voorkom, en 'n permanente verskuiwing van die status van die armblanke, naamlik wanneer sosiale omgang met die gekleurde min of meer op gelyke voet intree en daarmee gepaard gaan dat armblanke en gekleurde getroud of ongetroud saamlewe. Waar hierdie omgang vandag onder 'n klein minderheid van armblankes voorkom, het ons met 'n deel te doen wat ook in ander opsigte in die reël die swakste type verteenwoordig; en die verhouding waarin hierdie type tot die gekleurde kom te staan, moet opgevat word as 'n duidelike aanwysing van verlies of van afwesigheid van 'n gevoel van eiewaarde by hulle. Langdurige ekonomiese gelykheid sal egter in die rigting werk van sosiale gelykheid en moet so 'n verswakking veroorsaak van die invloede wat by die armblanke verbastering met die gekleurde teenwerk. Wetlike bepalinge, waarby op geslagtelike omgang tussen blanke en ge-

kleurde swaar straffe gestel word, kan seker help om die veroastering teen te hou. Wat die omgang met naturelle betref, is sulke bepalinge dan ook 'n paar jaar gelede gemaak. Maar selfs al sou teenwerking op den duur só op daadwerklike wyse uitvoerbaar wees, dan moet ons tog nog 'n verskuiwing verwag van die sociale status van die arm-blanke na dié van die gekleurde. Die gevoel vir die kleurskeidingslyn het 'n seker tyd nodig om te ontwikkel, sowel wat geslagtelike as sociale omgang betref, en dié gevoel is beslis sterker aanwesig by blankes wat al geslagte lank in Suid-Afrika woonagtig is, as by meer recente immigrante. Tot eersgenoemde klas behoort die oorweldigende meerderheid van armblankes. Die verdwyning van die verskil in ekonomiese status kan egter op den duur alleen die tendens hê om die gevoel vir die sociale kleurskeidingslyn te verswak, veral waar armblankes en gekleurdes deurmekaar woon — iets wat vandag dikwels in die stede aangetref word. Ekonomiese gelykstelling en gelykheid in behuising met die groot massa van die gekleurdes werk vandag nog irriterend op die armblanke, wat sterk onder die besef is van die superioriteit van die blankes bo die gekleurdes. Die te verwagte uitwerking op sy mentaliteit as hy ekonomies en sociaal prakties op gelyke voet met die gewone gekleurde van vandag te staan kom, hom daarvan bewus word en hom uiteindelik daarby neerlê, vorm 'n deel van die armblanke-probleem wat nie verontagsaam mag word nie. Dit sal, soos sake staan, 'n verlies van selfrespek by die armblanke beteken, wat sy uiteindelike rehabilitasie oneindig sal bemoeilik.

'n Gedragslyn wat die on- of half-geskoolde armblanke teen die gekleurde arbeider beskerm deur werk vir hom te reserveer, kan egter slegs aanbeveel word as oorgangsmaatreël, naamlik gedurende 'n periode waarin die armblanke die geleentheid kry om hom aan te pas aan die nuwe omstandighede. Die beskerming wat gegee word, behoort nie van so 'n aard te wees dat dit uiteindelik die geskiktheid van die armblanke verminder om op die arbeidsmark met die gekleurde te konkurreer nie. Op den duur sou 'n dergelyke uitwerking vir die armblanke noodlottig wees. Soveel waarheid is daar seker in wat ons die „aanpeitsings-theorie'' mag noem, dat 'n gedragslyn van beskerming teen die gekleurde nie die vorm van vertroeteling mag aanneem nie. Dit behoort slegs gevolg te word gedurende 'n oorgangsperiode waarin die armblankes 'n hoër bekwaamheid as werkers en werksters ontwikkel, en veral waarin die kinders opgelei word tot goeie en, indien moontlik, geskoolde arbeidskragte. Waar die beskerming die vorm aanneem van (a) die reservering van werk vir die blanke, soos veelal gebeur met spoorweg-

en padaanleg en in die gewone spoorwegdiens, is dit nodig dat of (1) betaling volgens stukwerk geskied, of (2) dat gesorg word vir voldoende onderlinge konkurrensie tussen die blankes self, en dat goeie prestasies vereis word om die werk te behou. Waar (b) blanke en gekleurde arbeiders wel met mekaar konkurreer, moet, vir sover moontlik, 'n minimumloonskaal vasgestel word. Hierdie loonskaal moet vir beide ingerig wees op die basis van dieselfde redelike „blanke'' lone, soos veelal in fabrieke geskied, sodat die uitslag van die konkurrensie van hulle relatiewe prestasievermoë sal afhang en nie van verskille in lewensstandaard nie, wat van die staanspoor af die posiesie van die blanke prakties onhoudbaar maak. Die tweede vorm van beskerming is nie alleen 'n middel om die lewensstandaard van die gekleurde te laat styg nie, maar dit kom ons voor dat dit ook groter kanse het om te bly bestaan en dat dit bereken is om uiteindelik vir die armblanke die beste resultate af te werp.

**Invloed van maklike lewensomstandighede.**

Die faktore wat tot nog toe bespreek is, is nie die enigste wat gelei het tot gebrekkige ontwikkeling van die gewoonte om gereeld te werk nie. Die lewe op die platteland het, veral vroeër en onder toestande van isolement, met allerlei ontberinge gepaard gegaan, maar was veelal nie van 'n aard om sulke gewoontes aan te kweek nie. Op 'n reeks van redes hiervoor het ons reeds in ander hoofstukke gewys. Veral op die veeplase was dit in die reël maklik om in die gewone lewensbehoeftes te voorsien. Ook vandag nog is daar 'n type van veeboer wat 'n belangryke gedeelte van sy tyd ledig deurbring en dan self van mening is „dat daar nie werk is om te doen nie'' — wat dan ook die geval is as hy volgens die tradisionele methodes boer. Isolement en die sug na geselskap bring hom dikwels daartoe om gedurende die ledige ure baie graag by sy bure te gaan kuier. „Die kuiergees is die vloek van hierdie streek,'' sê 'n hardwerkende boer in een van die geïsoleerde veedistrikte. Soms, weer, word heelwat tyd aan ander besighede as plaaswerk bestee, veral aan die politiek en die bywoning van politieke vergaderings — iets wat in noue verband staan met 'n toenemende neiging om staatshulp te probeer kry. Nie alleen die plaaseienaar nie, maar ook die bywoner het dit vroeër op die veeplase in die reël maklik gehad. Weens die uitgestrektheid van sy grond het die plaaseienaar dit nie gevoel as hy aan die bywoner loopreg gee vir 'n aansienlike hoeveelheid vee nie, en het hy ook nie veel as teenprestasie van sy bywoner geëis nie; hy was eerder geneig om geredelik aan die armer man — wat miskien nog 'n familiebetrekking van hom

was — 'n „kans te gee" en om hom te help. Dit is waar dat daar in hierdie verhouding tussen plaaseienaar en bywoner teenswoordig in die meeste gevalle al 'n radikale verandering plaasgevind het. Maar dit neem nie weg nie dat die gewoonte om gereeld te werk dan eers moet ontwikkel om die plek in te neem van die lewenswyse wat gedurende geslagte voortbestaan het.

Dit is leersaam om 'n vergelyking te maak met die ouer gevestigde landboustreke, waar die landbouwerk lankal veel meer arbeid vereis het, waar daar 'n veel kleiner aanbod van gekleurde arbeid was en waar die moontlikhede van bemarking vroeër reeds beter was. Die gereelde landbouwerk deur die blanke self is as tradisie in stand gehou of opgebou. In sommige van hierdie streke is dit 'n gewone ding dat ook vrouens en meisies deelneem aan werk soos spit en grawe, ploeë en waterlei. Waar hierdie mense vandag na die nuwer dele in die noorde trek, vind ons dat hulle as klas, wat arbeidsaamheid betref, gunstig afsteek by dié wat ook tot die ouer blanke bevolking van Suid-Afrika behoor, maar wat nie in dieselfde tradisies van arbeidsaamheid opgegroei het nie. Onder later immigrante wil ons hier wys op die Duitse boere in die Oostelike Provincie. Hulle is die afstammelinge van arm immigrante wat 'n twee geslagte terug na Suid-Afrika gekom het. Elke huisgesin het maar 'n stuk of twintig morge vir hulle boerdery gekry. Die maklike bestaan op die groot veeplaas het hulle dus nie gehad nie, en hulle moes van die begin af 'n moeisame bestaan met die landbou maak. Hoewel baie van die afstammelinge ook vandag nog arm landbouers is, vind ons dat by hulle die tradisie van arbeidsaamheid waarmee hulle ouers en voorouers hierheen gekom het, nog lewendig is.

**Oorsake en invloed van 'n lae lewensstandaard.**

Die ontwikkeling van arbeidsame gewoontes word by sommige armblankes in hoë mate belemmer deur die gemis aan 'n genoegsaam sterk begeerte om hulle posisie deur inspanning en tydelike opofferings te verbeter. Hulle houding is: „Ek het genoeg! Waarom sal ek meer werk"? Hulle sorg dan ook nie vir meer as die bevrediging van die noodsaaklikste lewensbehoeftes nie. So kla sommige plaaseienaars oor 'n type van saaibywoner „wat net genoeg saai om te kan lewe." In die omgewing van Pretoria kry ons 'n type van klein boertjie wat gereed is om voort te gaan met die saaiboerdery, waar hy aan gewoon is, maar wat, ondanks baie voorbeelde in sy onmiddellike omgewing, nie daartoe oorgaan om hom toe te lê op die meer lonende

groentekwekery nie. Hierdie werk vind hy te „peuterig en lastig.'' Tydens 'n langdurige swaar droogte wat 'n paar jare gelede die Karo geteister het, moes baie van die bywonerklas van die veeplase vlug na landboustreke om daar 'n bestaan te maak; maar nadat reën weer in die Karo geval het, het baie so spoedig moontlik selfs na 'n armoediger bestaan in die Karo teruggegaan, omdat hulle die werk in die landboustreke te veeleisend gevind het.[13] Sommige boswerkers in die Knysna-Tsitsikamma-streek lewer 'n verder voorbeeld op. Met die boswerk het hulle groot geword, hulle doen dit met bekwaamheid en lus, kla as hulle nie meer, soos vroeër, genoeg bome kan kry om af te kap en met die byl te verwerk nie. Maar hoewel hulle in hierdie opsig hardwerkend is, is hulle nie daaraan gewoon om self landbouwerk te doen nie, en is hulle ook nie daartoe te kry nie. Terwyl 'n deel van die boswerkers, gedurende die tyd dat daar nie werk in die bos is nie, gewoon is om hulle aan die landbou te wy, is daar ook ander wat sulke werk aan die vrou oorlaat, en dan word daar nie veel meer gewen as die patats waarmee die kinders grotendeels gevoed word nie. In die stede is daar 'n klas van armblanke-seun wat hom nie die opofferinge wil getroos en hom wil inspan om 'n ambag te leer nie en verkies om as ongeskoolde los werker 'n karige bestaan te maak.

Naas moontlike erfbiologiese faktore is een oorsaak van gebrek aan ambisie die lae lewensstandaard van baie armblankes, waaraan hulle so gewoon is dat die armoedigheid van hulle bestaan hulle nie werklik aanspoor om hulle daarbo te probeer verhef nie. In hierdie verband wil ons melding maak van die neiging wat dikwels onder armblankes voorkom, om baie vroeg te trou. Hoër eise wat lewensstandaard betref, sou troulustiges kon beweeg om die troudag uit te stel totdat die jong man 'n bevredigende ekonomiese posisie verower het; en die begeerte om dit te bereik sou as 'n aansporing tot ywer en inspanning kon dien. In werklikheid word dikwels deur geen van beide van die troupaar ander as lae eise aan hulle toekomstige bestaan gestel nie, met die gevolg dat hiervoor min of geen voorsiening gemaak word nie.[14] Die sorgeloosheid en onverantwoordelikheid

---

[13] Vergelyk b.v. ook die getuienis reeds deur B. P. A. Marchand gegee op p. 61 van die *Rapport van Gekozen Komitee op Werk voor Blanken en Arbeidstoestanden*, 1913 (S. G. 9 — '13).

[14] Op die Lichtenburgse alluviale diamantdelwerye het ons 'n toestand in 1929 aangetref wat miskien erger is as ergens anders. Die lewensstandaard op die delwerye was en is laag, veral onder die groot aantal armblankes wat daar 'n bestaan kom soek het. Selfs die armoedigste type van diamantsoeker het die — dikwels ydele — hoop gehad

waarmee die huwelikslewe soms ingegaan word, word nog verhoog deur die verwagting dat die kinders op sewejarige leeftyd in die skoolkoshuise vir behoeftige kinders opgeneem of andersins deur liefdadigheid vry versorg sal word.

Die lae lewensstandaard is deels 'n erfenis van die pionierstydperk. Die pionier met sy familie moes hulle tevrede stel met die primitiewe huishouding wat onder die omstandighede die enig moontlike was, en met 'n swak behuising, waarmee hulle des te makliker kon klaarkom weens die betreklik milde klimaat van Suid-Afrika. In sommige dele waar daar baie met die vee getrek word, soos in Namakwaland, het die gebruik ontwikkel om in eenvoudige „matjieshuise'' te woon wat maklik afgebreek, vervoer en weer opgebou kan word. Die familie-isolement, wat dikwels nog lank ná die eintlike pionierstydperk voortduur, en die gebrek aan kontak met mense met 'n hoër lewensstandaard, het daartoe bygedra om 'n lae standaard te bestendig. Ons het elders reeds daarop gewys dat die isolement 'n ongunstige uitwerking op die ontwikkeling van ambisie by die seuns en dogters het. Dit geld nie net vir die strewe na 'n hoër lewensstandaard nie, maar ook vir die aankweek van die gewoonte om hard en gereeld te werk, want nuwe geslagte is sterk geneig om beïnvloed te word deur die voorbeeld van hulle ouers en van die omgewing waarmee hulle die meeste in aanraking kom. As gevolg van die oprigting van skoolkoshuise vir behoeftiges, bring duisende

**Tabel 6. Jaarlikse Inkomste van Armblanke Families.**

| Klas | Aantal families | Inkomste van : Ambag | Lone, ens. | Verkoop van lewende hawe, ens. | Rentes, ens. | Vrye huisvesting | Betaling in natura | Bydraes van vriende | Ander bronne | Totaal | Gemiddeld |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | £ | £ | £ | £ | £ | £ | £ | £ | £ | £ |
| 1 | 36 | 24 | 113 | 270 | — | 168 | — | 3 | 34 | 617 | 17 |
| 2 | 76 | 60 | 700 | 1,684 | 21 | 360 | 48 | 7 | 42 | 2,922 | 38 |
| 3 | 43 | 80 | 526 | 1,805 | 50 | 156 | 16 | 20 | 15 | 2,668 | 62 |
| 4 | 31 | 230 | 793 | 1,403 | 16 | 120 | — | 30 | 86 | 2,678 | 86 |
| Tot. | 186 | 394 | 2,132 | 5,162 | 87 | 804 | 64 | 60 | 177 | 8,885 | 48 |

Klas 1 omvat families met 'n jaarlikse inkomste tot £25; by Klas 2 is dit van £26 tot £50; by Klas 3 van £51 tot £75; en by Klas 4 van £76 tot £100.

armblanke-kinders van die plase tans ten minste 'n reeks van jare op die dorpe deur, en die meerdere kontak met hul medemense is seker 'n voordeel hiervan.

Armoede veroorsaak natuurlik op sigself al 'n lae lewensstandaard, en dikwels bestaan daar by armblankes die neiging om daarin te berus, ten minste solank soos daar „darem nog genoeg is om van te kan lewe.'' Ons gee in tabel 6 besonderhede omtrent die jaarlikse inkomste van 186 families van 'n meer behoeftige armblanke-klas.[15]

Die lone wat op die plase aan blanke arbeiders betaal word, is dikwels baie laag, sodat baie armblanke-families daar in toestande van groot armoede verkeer. Daar bestaan oor die algemeen op die plase 'n tradisie van lae arbeidslone; dié toestand moet in hoofsaak toegeskryf word aan die aanwesigheid van goedkoop gekleurde arbeid, en is verder nog moontlik gemaak deur dat loonraadsbepalinge op die plase nie van toepassing is nie. In sommige streke is gevalle nie seldsaam nie waar die loon van 'n blanke plaasarbeider, alles ingereken, nie meer as 'n paar pond in die maand bedra nie. Daar is blanke plaasarbeiders wat sowat £1 per maand kry met voedsel ('n paar emmers meel en 'n slagding of twee) waarmee dikwels 'n groot familie moet onderhou word. Hierby kom dan weinig meer as vrye woning in 'n uiters armoedige huisie. Sommige armblankes op die platteland maak 'n baie karige bestaan met die afkap en verkoop van brandhout of met karweiwerkies. Party behou nog hulle status as bywoners (in die eintlike sin van die woord), maar feitlik deurgaans verarm ook hulle in die binnelandse veestreke; en dikwels is hulle besit aan vee al so klein dat

---

op vondsies, en daarop is die huweliksband dan aangeknoop. Volgens gegewens, verstrek deur die magistraatskantoor op Lichtenburg, van huwelike wat gedurende die jare 1926 tot 1929 deur die magistrate gesluit is, was daar uit 'n totaal van 348 huwelike 17 gevalle waar man en vrou onder 21 jaar oud was. In vier van hierdie gevalle was een van die twee 16 jaar oud of nog jonger. In nog 198 gevalle was die vrou onder 21 jaar oud — inklusief 46 gevalle waar die vrou 16 jaar oud of jonger was. In nog twee gevalle was die man onder 21 jaar oud en die vrou oor 21 jaar oud. Slegs in die oorblywende 131 gevalle was man en vrou oor die 21 jaar oud. Feitlik almaal het tot die delwersklas behoort.

[15] Die oorspronklike gegewens is goedgunstiglik aan ons verskaf deur die Departement van Openbare Onderwys van Natal. Met die oog op hulpverlening by die opvoeding van kinders stel die Departement 'n baie sorgvuldige ondersoek in oor elke familie wat om sulke hulp aansoek doen. Die Uniale Census-Bureau is ons dank verskuldig vir die bewerking van die gegewens.

hulle nouliks meer bokant die feitlik heeltemaal besitlose klas staan. Ook die groepe wat saamwoon op onverdeelde plase of op plase wat tot die uiterste toe verdeel is, lewe in toestande van armoede. In die dorpe en stede, waarheen baie van hierdie klasse trek om van die ongunstige toestande van die platteland weg te kom, is hulle verdienstes as on- of swak geskoolde arbeiders dikwels klein en ongereeld. Tot op sekere hoogte is die dooie berusting, wat nie te selde by armblankes aangetref word nie, deels die gevolg van 'n gebrek aan arbeidsame gewoontes, deels van die lae lewensstandaard waaraan die armoede self hulle gewoon maak.

Swakke beloning verminder op sigself al die arbeidslus. Die traagheid by sommige bywoners wat om 'n deel saai, vind hierin gedeeltelik sy verklaring, daar party plaaseienaars soms 'n groter aandeel eis as dié waartoe oorspronklik ooreengekom is, wanneer die bywoner 'n goeie oes het; en laasgenoemde word dan in die posisie gestel dat hy aan die eis moet toegee of sy plek verloor.[16] As lae lone aan die blanke plaasarbeider betaal word, beweer die plaasbaas soms dat die man se werk vir hom nie meer werd is nie of dat sy eie toestand hom nie toelaat om meer te betaal nie. Aan die ander kant voel die arbeider dat die loon te laag is en is geneig om met minder ywer en toewyding te werk. Hy voel ook nie dat dit die moeite werd is om hom in te span om sy plek te behou nie en is dikwels eerder daartoe geneig om self elders „beter te gaan soek.'' So weier 'n armblanke somtyds om padwerk teen 'n dagloon van 3/- of 4/- te doen, waarby hy bowendien tye lang weg van sy eie familie sal wees, slegte kos kry en allerlei ongeriewe moet verduur as gevolg van 'n tentlewe onder alle weersomstandighede. Soms is die ander bestaansmoontlikhede so gering en onseker dat hy tog padwerk onder sulke kondisies verkies. Gedurende die onlangse swaar droogte in die Karo wou sommige van die verarmdes nie die noodleningswerk op die paaie verlaat om terug na die plase te keer nie, waartoe herhaalde mislukkings en verliese met die droogte hulle die moed ontneem het. Die plan om op een van die nedersettings huisvlyt, naamlik naald en borduurwerk, by die vrouens en dogters te ontwikkel, het ook afgestuit op die moeilikheid dat die verkoopswaarde van sulke werk veels te laag was om as enigsins redelike beloning beskou te kan word.

**Die bewussyn van magteloosheid. Die minderwaardigheidsgevoel.**

Vir die verklaring van die passiwiteit wat sommige arm-

[16] Dit is 'n misstand waarop die *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8, p. 73, reeds gewys het. (T. G., 13 — '08).

blankes vertoon, is dit van buitengewone belang dat hulle nie kan sien hoe hulle self verbetering in hulle lot kan bring nie. Onder die vele getuies wat geraadpleeg is in alle dele van die platteland van die Unie waar die armblanke-probleem enigsins akuut is, heers unaniem die opvatting dat maar 'n kleine persentasie van die nie-grondbesittende klas vandag nog uit eie krag grondbesitters word of ooit 'n toestand van welvaart op die plaas bereik. Dit kom ook slegs voor in die geval van sommige wat meer as gewoonlik arbeidsaam en intelligent is. Oor groot gedeeltes van die platteland verarm die nie-grondbesittende eerder nog verder as gevolg van oorsake waarteen hy dikwels self nie op kan nie. Met die Engelse oorlog van 1899—1902 het die ouer geslag van veebywoner, veral in die eertydse republieke, die besit van vee waarmee hy sy bestaan gemaak het, verloor — 'n verlies waarvan baie nooit herstel het nie. Ander vername oorsake van verarming is: die inkorting en selfs opheffing van loopreg vir vee; verliese deur droogtes en veesiektes; die te grote bevolking op onverdeelde en te ver verdeelde plase; verspoelings en erosie — vererger deur roofbou — waardeur waardevolle bougrond verlore gaan; die vermindering van oeste deur uitputting van bougrond; die swak pryse wat die boer vir sy produkte kry, wat hy dikwels nie verstaan om behoorlik vir die mark te produceer en voor te berei nie; en, veral, waar hy eenmaal gedaal het tot die posisie van plaasarbeider, die druk van die konkurrensie van die goedkoop gekleurde arbeid. Die verarming veroorsaak by baie 'n toestand van onvoldaanheid en gegriefdheid. Maar juis omdat hy nie kans sien om sake te verander nie, gee meer as een moed op, word hy gewoon aan die armoede waarin hy verval, en neem hy dit op 'n passiewe, fatalistiese wyse aan as iets wat maar moet verdra word. Sy vrou, geïnspireer en gedrewe deur die liefde vir haar kinders en deur die besorgdheid oor hulle toekoms, hou somtyds nog moed en bewaar die familie van 'n dooie berusting, maar meestal is sy daartoe geneig om die moedeloosheid te weerspieël waarin die man verval. Dikwels het sy nog te ly onder ongunstige en uitputtende geboortestoestande, sodat sy, selfs teen haar wil, in haar huishouding nalatig en slordig word en die huislike opvoeding van haar kinders moet verwaarloos.

Hierdie passiewe, fatalistiese houding is dus in hoë mate die gevolg van 'n bewussyn van eie magteloosheid. En hierdie bewussyn word versterk deur ander oorsake, wat dikwels by armblankes 'n gebrek aan selfvertroue en 'n gevoel van minderwaardigheid teweegbring. Die bewussyn van eie magteloosheid en die gebrek an selfvertroue is een van die oorsake — maar

glad nie die enigste nie — van die sterk neiging by 'n type van armblanke om beroep te doen op liefdadigheids- en staatshulp. Juis die liefdadigheid wat aan hulle betoon word, is veelal self daarop bereken om 'n minderwaardigheidsbewussyn by hulle te laat ontwikkel en het 'n ongunstige uitwerking op hulle eie pogings om hulle posisie te verbeter.[17] Die minderwaardigheidsbewussyn het egter ook nog ander oorsake. Daar is by die minder bekwames die direkte ervaring van eie minderwaardigheid wat kennis en oorleg betref, en wat by voorbeeld meewerk om hulle bevrees te maak om die plaas waarop hulle verarm, vaarwel te sê.[18] 'n Gevolg van die minderwaardigheidsbewussyn is die prestige wat ander — veral die meer opgevoede dorpeling en stedeling — by hulle geniet, wat hulle dikwels liggelowig en vatbaar vir bedrog maak. Telkens ervaar hulle dat hulle gebrek aan opvoeding moontlikhede van vooruitgang uitsluit, o.a. ook op die spoorweë, waar vandag baie armblankes as ongeskoolde arbeiders 'n verdienste vind, maar waar dit meestal onmoontlik is om sonder 'n standaard-VI-sertifikaat op die vaste personeel aangestel en bevorder te word.[19] Dikwels ondervind die armblanke die nadeel van sy gebrekkige kennis van die Engelse taal, die onkunde waarvan veral nog in die nabye verlede as teken van minderwaardigheid beskou is, maar tog ook vandag nog dikwels só beskou word.

Die armoede op sigself kan by die armblanke 'n bewussyn van minderwaardigheid laat ontstaan, naamlik, dat hy „maar 'n arm man is'' en nie in die samelewing meetel nie. Met die ontstaan van ekonomiese klasverskille het daar gepaard gegaan die ontwikkeling van sociale klasverskille. Die arm man word veelal deur die beter gesitueerdes, ook op die platteland en die plase, nie meer soos vroeër as gelyke, maar meer en meer as sociaal hulle mindere beskou en behandel; en die armblanke is geneig om die opinie van sy omgewing oor hom oor te neem. Dit gebeur ook met die armblanke-kind, wat in hierdie atmosfeer opgroei, en wie se gevoel van eiewaarde dikwels ook, o.a. weens sy armoedige kleding, te ly het. Sy gedrag teenoor ander kinders laat sy minderwaardigheidsbewussyn somtyds duidelik uitkom, en sommige onderwysers neem speciale maatreëls in hulle behan-

---

[17] Vergelyk p. II — 90.

[18] Sien p. II — 21.

[19] Daar bestaan weliswaar speciale spoorwegskole wat juis bedoel is om hierdie klas van spoorwegarbeider te help om standaard VI te maak. Afgesien van ander moeilikhede is baie al te gevorder in jare om weer daaraan te wen om op die skoolbanke te sit, of is hulle te vermoeid om ná die dag se arbeid nog saans die skool by te woon.

deling van die kinders in skoolkoshuise vir behoeftiges om hierdie trek teen te gaan.

Dit wil ons voorkom dat die minderwaardigheidsbewussyn by die armblanke in die geografiese gebied van die twee eertydse republieke, en veral in die Transvaal aanmerklik minder sterk uitgesproke as elders is. Hiertoe het wel verskillende oorsake bygedra. Ten eerste lyk dit waarskynlik dat veelal 'n minder gedweë type die trek na die noorde onderneem het, sowel as Voortrekkers en ook later. Dan het pioniers- en semi-pionierstoestande veral in die Transvaal veel langer voortbestaan as in die suide. Onder sulke toestande was daar minder verskille in ekonomiese status en in lewenswyse, sodat die tradisie van sociale gelykheid onder blankes daar langer kon voortlewe. Hiertoe het die lewe op die alluviale diamantdelwerye ook bygedra. Buitendien was die twee noordelike provincies, naamlik die Transvaal en die Oranje-Vrystaat, nog tot voor sowat dertig jaar onafhanklike republieke, waar die eie taal meer agting geniet het en waar nie soos in die suide die bewussyn van vreemde oorheersing was nie, wat 'n verswakkende invloed gehad het op die nasionale en so ook op die individuele selfrespek. Eindelik bestaan daar veral by die eintlik Transvaalse armblanke meer die neiging as in die suide om hulp, ook in die vorm van liefdadigheid, veral van staatsweë, beslis as 'n reg te beskou en nie as 'n guns nie, sodat hy dit soms selfs met 'n sekere mate van astrantheid eis.[20] Ook andersins kom daar somtyds 'n sekere mate van astrantheid in sy optrede voor, wat ons beskou as 'n middel om 'n bewussyn van minderwaardigheid, wat tog al ontstaan het, vir andere en vir homself te bedek, en wat, naas ongewoonte om onder die bevel van 'n werkgewer te staan, verantwoordelik is vir die moeilikheid om sommige armblankes aan discipline te gewen.

Ook in ander gevalle is maniere van optrede van armblankes, wat eers 'n ander indruk kan wek, somtyds maklik verklaarbaar as synde reaksies op 'n bewussyn van minderwaardigheid. Daar is gevalle waar armblankes 'n ongeveinsde agting vir die nagedagtenis van hulle ouers en voorouers toon, o.a. deur, selfs teen koste wat na verhouding baie hoog is, te sorg vir vergrote en duur omraamde portrette van hulle voorgeslag; maar hiernaas kom dit voor dat 'n armblanke groot praat van hoe „goeie familie'' hy is (by nader ondersoek blyk dan dat hy slegs die vaagste mededelings kan doen oor die verwantes wat so geroem word); of hy roem opvallend sy eie verlede, wat hy alles gedoen en besit het, en hoe goed hy aan gewoond is; of hy weet te

---

[20] Vergelyk pp. II — 87 tot 88 en 92 tot 94.

H

vertel van groot rykdomme wat aan hom en sy naaste verwantes nagelaat is deur 'n beroemde man van wie hulle sou afgestam het — rykdomme wat hulle ongelukkig nog nie in staat was om in hande te kry nie. Die besondere klem wat 'n type van armblanke daarop wil lê dat hy „wit is en geen kafferwerk doen nie,'' is ten dele 'n verder voorbeeld. Ons meen dat die toenemende neiging by armblankes om by allerlei religieuse sektes aan te sluit ook in nou verband met hulle minderwaardigheidsbewussyn staan. As lede van sulke sektes voel hulle nie alleen dat hulle onder hulle gelykes is nie, maar kan hulle hulle ook laat geld deur openbare optrede by godsdiensoefeninge. Hier moet bygevoeg word dat die sterk emosionele aard van die godsdiensoefeninge ook vir baie 'n besondere aantreklikheid het, wat die ansteeklikheid van die sektarisme nog verhoog.

Die bewussyn van minderwaardigheid kan, globaal genome, in drie verskillende rigtinge reaksies uitlok. Dit kan as sterk prikkel dien om die minderwaardigheid te verwyder en kan so lei tot verhoogde inspanning en ambisie; dit kan die vorm aanneem dat pogings gemaak word om die minderwaardigheid te bedek, soos in gevalle wat soëwe genoem is; en dit kan wees dat die gebrek aan selfvertroue verlammend en dodend werk op die ondernemingslus en so ook op die arbeidsaamheid. In hierdie laaste vorm dra dit sterk by tot 'n fatalisme, 'n dooie berusting, wat by 'n deel van die armblankes 'n belangryke remmende faktor in rehabilitasie en vooruitgang is. Dit is leersaam om in hierdie verband die ervaring te noem van meer as een plattelandse werkgewer wat hierdie trek in die mentaliteit van menige armblanke verstaan en wat sy gedrag teenoor hulle so inrig dat hy hulle minderwaardigheidsbewussyn teengaan. Hierdie werkgewers vermeld die weldadige uitwerking van 'n loon „wat die arm man laat voel dat hy vir jou iets werd is en dat sy pos vir homself iets werd is,'' en van 'n sociale omgang met hom wat hom laat voel dat, hoewel hy 'n arm man is, „hy maar net so 'n mens soos jy self is.''

**Gebrek aan arbeidsaamheid nie 'n kenmerk van alle armblankes nie.**

Nieteenstaande die belang van gebrek aan arbeidsaamheid vir die armblanke-vraagstuk, is die gebrek tog nie 'n kenmerk van alle armblankes nie. Daar word ook soms 'n onderskeid gemaak tussen „armblanke'' en „blanke arme,'' waarby eersgenoemde term in 'n enger sin opgevat word as waarin ons dit gebruik en gereserveer word vir armes wat 'n gebrek toon aan sulke eienskappe soos oorleg, vertroubaarheid en arbeidsaamheid,

terwyl die tweede uitdrukking gebesig word vir die by wie dit nie die geval is nie. Meer as een vroeër plaasienaar het verarm, nieteenstaande die feit dat beide man en vrou hulle op die plaas afgesloof het, en baie armblankes is maar al te gereed om hard te werk om 'n verdienste te kry. Baie armblankes is nie onderhewig, of nie in dieselfde mate onderhewig gewees nie, aan die nadelige natuur- en sociale omgewingsinvloede wat ons hierbo behandel het. By ander word 'n aanmerklike verandering ten goede tot stand gebring deur verskillende oorsake, waaronder veral te noem is toenemende ekonomiese druk en die suggestiewe invloed van die feit (o.a. op die spoorweë) dat blankes meer en meer kafferwerk doen.[21] Huisdiens word vandag baie geredeliker deur blanke meisies onderneem, deels as gevolg van die soort van invloede wat soëwe genoem is, deels deur opvoedkundige inwerking op hulle, en deels omdat huisvroue leer om meer taktvol teenoor die meisies op te tree. Duisende armblankes maak met sukses gebruik van die nuwe moontlikhede wat die stede aanbied om 'n beter bestaan te maak. Op landbou- en bosbou-nedersettings vir armblankes vind ons oorwegend 'n arbeidsame, hardwerkende type. In die reeds vermelde rapporte van owerheidsweë gemaak en deur ons saamgevat, oor 633 nedersetters en hulle families tans of vroeër op 'n groep van staatsnedersettings vir armblankes, word 380, of 59.2%, van die mans as goeie werkers beoordeel; 151, of 23.4%, is volgens die rapporte taamlik goeie werkers, en 102, of 16%, is slegte of lui werkers. Hierby moet in ag geneem word dat daar veral op 'n deel van hierdie nedersettings 'n groep versamel is waarvan 'n groot aantal liggaamlik gebreklik of andersins liggaamlik ongeskik vir harde werk is. Laat ons hierdie groep uit, dan bly 545 gevalle oor; van hulle word 359, of 65.9%, as goeie werkers, 149, of 37.3%, as taamlik goeie werkers, en 37, of 6.8%, as slegte werkers beoordeel. Op bosbou-nedersettings vir armblankes word aan hulle ten dele die geleentheid gegee om stukwerk te doen. Die direkte verband wat daar dan bestaan tussen die werk wat gedoen word, en die betaling wat verkry word, dien as 'n sterk prikkel om alle kragte in te span. Dit is ook die ervaring op pad- en spoorwegaanleg en ander konstruksiewerk. Op landbou-nedersettings soos Kakamas, waar die grond, die klimaat en die watervoorsiening die nedersetters toelaat om met 'n redelike mate van sekerheid op hulle oes te reken, en waar daar in die loop van tyd 'n proces van seleksie

---

[21] In die *Rapport van die Ekonomiese en Loon Kommissie*, 1925, p. 114, word dan ook die oordeel uitgespreek dat die vooroordeel teen sulke werk afgeneem het. (U. G. 14 — '26).

plaasgevind het, word met toewyding en ywer aan die boerdery gewerk.

In hierdie verband verdien die nedersetting op Kanoneiland ook afsonderlike vermelding. Die eiland, wat sowat veertig myl van Kakamas in die Oranjerivier geleë is, bied gelyksoortige faciliteite vir landbou as Kakamas self. Aangespoor deur die bewys van die moontlikhede van hierdie soort van grond vir nedersettingsdoeleindes — 'n bewys wat veral deur Kakamas self gelewer is — het 'n groep van armes uit die omgewing in die loop van die laaste jare hulle op eie inisiatief op Kanoneiland gevestig, wat voorheen as onbewoonde en onbeboude kroongrond daar gelê het. Hulle het oorspronklik bestaan uit 'n vyftig families, meestal arm landbouers wat geen eie grond besit het nie. Ná aanvanklike moeilikhede het hulle eindelik van die Staat die reg verkry om onder 'n afbetalingskema die eiland in besit te hou. Die taak wat hulle op hulle geneem het, was geen gemaklike nie. Terwyl hulle hoofsaaklik met eie hande die grond van bosse en bome moes skoonmaak, vir die landbou gelyk maak en daarna die groot vore moes maak om die water van die rivier op die landerye te bring, en woonhuisies moes bou, het menigeen ook nog elders hard gewerk om in die tussentyd 'n bestaan te hê. Onder 'n bekwame leier [22] uit eie kring en sonder finansiële hulp van buite het hulle hulle kragte op georganiseerde en buitengewoon energieke wyse ingespan, met die gevolg dat hulle met min uitsonderings binne betreklik korte tyd aanmerklike vordering gemaak het, die voorbereidende werk vir 'n groot deel klaar het en met die eintlike landbou begin. Na alle tekens te oordeel is die groep, wat intussen tot 140 families vermeerder het, goed op pad om hul van 'n betreklik voorspoedige bestaan te verseker.

Die indiensneming deur die Staat, veral gedurende die laaste jare, van blanke spoorwegarbeiders, wat vernaamlik tot die armblanke-klas behoort, is verreweg die grootste proefneming wat tot nog toe in Suid-Afrika gemaak is met die blanke as arbeider onder beskerming teen die konkurrensie van die gekleurde deur meer en meer van die werk vir hom te reserveer. Volgens 'n verslag van die Algemene Bestuurder van die Suid-Afrikaanse Spoorweë en Hawens [23] is in 1907 op kleine skaal 'n begin gemaak met die gebruik van blanke arbeiders op die spoorweg. Heelwat besware is aanvanklik teen die plan gemaak,

---

[22] Mnr. P. J. Strydom.

[23] Sien *Speciale Bulletin No. 137, van die Departement van Spoorweë en Hawens, 1929.*

o.a. dat „die blanke in Suid-Afrika nog nooit handearbeid gedoen het nie" en dat vier of vyf geslagte sou moet verbygaan voordat 'n geskikte klas van blanke arbeider gekweek sou kon word; dat die status van die blanke verlaag sou word as hy die werk sou doen wat van te vore deur naturelle gedoen is; dat die onkoste te groot sou wees en dat dit nodig sou wees om drie blankes te gebruik vir die werk wat twee kaffers kon doen; dat die Afrikaner nie gewoond was aan discipline nie, en dat dit alleen al die skema sou verongeluk. Die eerste klein proefneming het nogtans suksesvol geblyk en is uitgebrei, sodat daar aan die einde van 1907 reeds 300 arbeiders in die diens opgeneem is en 'n sort van werk verrig het wat vroeër aan naturelle opgedra is. Onmiddellik ná die stigting van die Unie van Suid-Afrika (in 1910) was die getal blanke arbeiders op die spoorweë alreeds 3,254, en in 1921 was dit 4,705, maar dit het gesak tot 3,083 in 1924. Gedurende 1922 tot 1924 is 'n aansienlike gedeelte van diegene wat in diens geneem is, slegs tydelik aangestel en sonder kans op bevordering; hierdie skikking het, soos verwag sou kan word, onbevredigend geblyk sowel vir die werkgewer as vir die werknemers. Sedert einde 1924 is die indiensneming van blanke arbeiders op die spoorweë sterk aangemoedig en geskikte regulasies is opgestel, waaronder die blankes in diens geneem is en promosie kon ontvang. Dit het 'n verreikende uitwerking gehad op die arbeiders en op die werk wat hulle gedoen het. In 1925 is die politiek verder uitgebrei. Die volgende tabel gee in die tweede kolom aan hoe die getalle van dié wat werksaam was op voltooide lyne, dus op werk van meer of minder permanente aard, aangegroei het terwyl die derde kolom aangee hoeveel by konstruksie werksaam was.

**Tabel 7. Blanke Spoorwegarbeiders in die Unie (1924—1931).**

| Jaar | Aantal op voltooide lyne | Aantal op konstruksiewerk, ens. | Totaal |
|---|---|---|---|
| 1924 | 3,083 | 1,677 | 4,760 |
| 1925 | 7,557 | 3,193 | 10,750 |
| 1926 | 10,161 | 3,126 | 13,287 |
| 1927 | 11,228 | 3,642 | 14,870 |
| 1928 | 11,977 | 3,901 | 15,878 |
| 1929 | 12,906 | 2,912 | 15,818 |
| 1930 | 12,501 | 1,862 | 14,363 |
| 1931 | 12,247 | 2,304 | 14,551 |

In 1925 is 'n loonstelsel op 'n ouderdomsbasis (wat in hoofsaak nog gevolg word) ingevoer, waarvolgens die blanke

arbeider van 3/- tot 5/- per dag kry, met vrye huisvesting in die geval van arbeiders oor 21 jaar oud en 'n daelikse toelaag, wat van 6d. tot 1/9 per dag beloop het, waar die administrasie nie in die huisvesting voorsien het nie. Buitendien is voorregte toegestaan soos vakansiedae, vrye mediese behandeling vir die arbeider en sy familie, en vry vervoer op die spoorweë vir seker doeleindes, by voorbeeld, vir sy kinders om van en na skool te gaan. Die beginsel is ook ingevoer dat arbeiders wat die nodige opvoedkundige kwalifikasies besit—in die reël minstens standaard VI — tot byna enige pos in die diens kan opklim. Hierdie feit het as groot aansporing gedien. Die werknemers het ten volle van die nuwe moontlikheid gebruik gemaak, en gedurende 1925 tot 1931 is 11,232 in die diens bevorder.

Wat spoorwegaanleg betref, word die beginsel sover doenlik gevolg om die arbeiders in ploeë te verdeel en hulle dan volgens stukwerk te betaal. Volgens die rapport van die spoorwegadministrasie is die sukses wat die blanke arbeider met hierdie liggaamlik veeleisende werk bereik het, bowe verwagting gewees. Die werkers het daagliks van 5/- tot 15/- per man verdien, en die koste het gunstig afgesteek by dié van naturelle-arbeid.[24] Met die herlê van seker lyne het die blanke arbeider die werk ekonomieser en beter as die naturel gedoen.

By die beoordeling van die gegewens wat soëwe aangevoer is, moet in aanmerking geneem word dat 'n proces van seleksie ten dele vir die gunstige resultaat verantwoordelik is, want die aanwerwingsmethode is daarop ingerig om ongeskiktes nie in die permanente diens op te neem nie. Die gevolg is dat blanke arbeiders maar baie selde weens ongeskiktheid uit die diens moet ontslaan word.[25] Sonder twyfel sal daar ook 'n klas van armblankes wees wat te arbeidsku is om die werk te wil onderneem.

[24] Ander proefnemings op kleiner skaal wys in dieselfde rigting. So blyk dit uit 'n rapport wat die Provinciale Administrasie van die Kaapprovincie goedgunstiglik tot ons beskikking gestel het, dat by die gelykmaking van gronde vir 'n nuwe hospitaal, blanke ploeë per ploeg meer presteer het as gekleurdes en dus ook, by betaling aan altwee op dieselfde skaal meer verdien het. Die groter vernuf waarmee die blanke ploegbase die werk van hulle ploeg georganiseer het, het veel hiertoe bygedra.

Daar is egter ook gevalle waar sowel beraamde as werklike koste van die maak van paaie met blanke arbeiders op 'n dagloon- of stukwerkbasis hoër is as met naturelle-arbeid, as gevolg daarvan dat die betaling aan die blanke na verhouding te hoog gemaak is.

[25] Hierdie informasie is aan ons verskaf deur die Hoofkantoor van die Departement van Suidafrikaanse Spoorweë en Hawens.

Dit kan egter ook nie betwyfel word nie dat ons hier met 'n uitgebreide proefneming te doen het wat die bewys gelewer het dat duisende armblankes geskik en gewillig is om deur harde, gereëlde arbeid 'n verdienste te kry as hulle so vir hulself en vir dié wat van hulle afhanklik is, 'n bestaan kan maak. Geen enkele andere maatreël om die armblanke-probleem in Suid-Afrika aan te pak, kan, wat omvang en praktiese nut betref, by hierdie een vergelyk word nie.

## HOOFSTUK VII.

## ETHIESE TREKKE.

**Oorsake van oneerlikheid.**

Ons het hierbo melding gemaak van die onderskeid wat sommige tussen „armblanke'' en „blanke arme'' maak. Eersgenoemde term word dan gebruik in 'n enger sin as waarin ons dit doen, en word beperk tot 'n type van verarmde wat onder andere 'n gebrek vertoon aan vertroubaarheid en eerlikheid, terwyl die tweede uitdrukking betrekking het op 'n type wat hierdie gebreke nie vertoon nie. Dit spreek vanself dat die onderskeid nie absoluut nie, maar gradueel is.

Armoede is 'n belangryke aanleidende oorsaak tot die ontwikkeling van minder gewenste maatskaplike eienskappe. Meer as een wat die bywonerklas van vroeër dae geken het, toe dié klas nog in betreklike welvaart geleef het, lê klem op die ongunstige verandering in karakter wat veelal in die loop van tyd ingetree het; en die oorsaak van hierdie verandering ten kwade moet in belangryke mate in die toenemende verarming van die bywoners gesoek word. Armoede beteken 'n verswakking van die kanse om op 'n eerlike manier in allerlei behoeftes te voorsien, en versterk dus die versoeking om dit op 'n oneerlike en skelmagtige wyse te probeer doen. Ons beweer nie dat die armoede die uitsluitlike oorsaak van onvertroubaarheid en oneerlikheid is nie. Arbeidskuheid kan by voorbeeld lei tot slordigheid en onvertroubaarheid in die werk, en aan die ander kant kan sterk familietradisies van opregtheid en eerlikheid verhinder dat toegegee word aan die versoekinge wat die armoede met hom meebring. Juis hier skiet die opvoeding in die familiekring van 'n bepaalde type van armblanke tekort. By sommige armblankes makeer dit om dié rede aan die gewoonte en aan die besef van die plig om beloftes na te kom en om die waarheid te praat.

'n Beskuldiging wat in hierdie verband veral teen 'n sekere klas van armblanke gemaak word, is dat hul die neiging het om 'n onware voorstelling van sake te gee met die doel om allerlei onaangenaamheid te vermy of om 'n goeie indruk te maak, maar veral om een of ander materiële voordeeltjie te verkry of winsie te maak. Ons wys elders op die invloed wat onverstandige lief-

dadigheid in hierdie opsig uitoefen. Tot hierdie neiging dra ook die minderwaardigheidsbewussyn, wat self weer in noue verband met armoede staan, op verskillende maniere by. Die persoon wat hom van sy eie swakheid bewus is, is maklik daartoe geneig om langs skelmagtige omweë sy doel te probeer bereik waar hy verwag dat eerlike en direkte optrede op sterke teenstand sal stuit. Aan die ander kant is die vrees om die agting van andere te verloor as ons betrap word, 'n belangryke motief om oneerlikheid in handelwyse te vermy. As 'n armblanke reeds die bewussyn het dat hy die agting van andere nie het nie, en ook nie genoeg selfvertroue het om die verowering daarvan as bereikbaar te beskou nie, dan val hiermee 'n prikkel tot eerlike gedrag by hom weg. 'n Dergelyke prikkel mis die armblanke wat nie genoeg gevoel van eiewaarde het nie, want juis die gevoel van eiewaarde hou ons terug van oneerlikheid in handelwyse, waar dit gevoel word as 'n lafhartige en onwaardige middel om ons doeleindes te bereik. Die onbestendigheid van woonplek, wat kenmerkend is van 'n deel van die armblankes, moet ook in hierdie verband genoem word. 'n Reputasie vir oneerlikheid en die verlies van die vertroue van die gemeenskap waarin ons pal woon, berokken gewoonlik materiële sowel as ander skade. Die type van armblanke, egter, wat telkens weer onder ander mense woon, kan nie alleen daardeur hom dikwels aan die nakoming van sekere verpligtinge, soos die betaling van skulde, onttrek nie, maar ook aan ander minder aangename maatskaplike reaksies op oneerlikheid en onvertroubaarheid van gedrag.

So is daar 'n type van armblanke-verkoper of -smous van brandhout, groente en dergelyke dinge wat in sy transaksies 'n meer of minder swak handelsmoraal vertoon. Hy gee des te gemakliker toe aan die versoeking om oneerlik te wees as hy nie gereeld hierdie beroep uitoefen nie of nie 'n vaste klandisie het nie, omdat hy dan nie voldoende die gevolge van die verlies van vertroue by die klandisie ondervind nie. Vir die ontwikkeling van handelsmoraal is juis die ondervinding van hierdie gevolge van groot gewig. Ons het elders reeds daarop gewys dat die onervare plattelander self die prooi van oneerlikheid in handelsake was en dat dit ook 'n ongunstige invloed op sy eerlikheid in handelstransaksies gehad het.

**Sedelikheid en onsedelikheid.**

Wat onsedelikheid onder armblanke betref, sou dit net so verkeerd wees as in menige ander verband om losweg in die algemeen 'n ongunstige oordeel oor hulle uit te spreek. Volgens die vermelde rapporte wat van owerheidsweë opgestel en deur

ons saamgevat is oor 633 nedersettersfamilies tans en vroeër op 'n groep van staatsnedersettings vir armblankes[1] is die morele (nie noodsaaklik bloot sedelike) reputasie sleg in die geval van een of meer lede van 48, of 7.6%, van die families; dit is middelmatig in die geval van 147, of 23.2 %, van die families en goed in die geval van 438, of 68.2 %, van die families.[2] Hierby moet egter in aanmerking geneem word dat op 'n deel van hierdie nedersettings 'n besonder swak klas van armblanke versamel is, sodat die aangegewe percentasies van die minder gunstige gevalle wel te groot is om as representatief vir armblankes in die algemeen beskou te kan word. Ander inligtings, wat ons hier kortliks opsom, oor sedelike trekke by armblankes, bestaan uit die getuienis van persone wat kragtens hulle ervaring met arm-

[1] Sien p. II — 45.

[2] Sommige punte waaroor die rapporte inligtings verskaf, word elders aangevoer. Die orige word hieronder saamgevat.

Tabel 8. Eienskappe, ens., van Armblanke-Nedersetters.

| Eienskappe, ens. | Beoordeling. | Aantal. |
|---|---|---|
| 1. Huislike omstandighede | goed | 352 (55.6 %) |
| | taamlik | 213 (33.7 „ ) |
| | sleg | 68 (10.7 „ ) |
| 2. Nalatigheid (vrou met kinders as andersins) | nee | 460 (72.6 „ ) |
| | ten dele | 82 (13.0 „ ) |
| | ja | 91 (14.4 „ ) |
| 3. Praatlustig (Gossipy) | nee | 487 (76.9 „ ) |
| | ja | 146 (23.1 „ ) |
| 4. Stryerig met bure of andersins | nee | 512 (80.9 „ ) |
| | geneig daartoe | 21 ( 3.3 „ ) |
| | ja | 100 (15.8 „ ) |
| 5. Geskiktheid vir tuinmaak of plaaslewe (vrou) | goed | 325 (51.5 „ ) |
| | taamlik | 149 (23.6 „ ) |
| | sleg | 157 (24.9 „ ) |
| 6. Fysieke gesondheidstoestand | goed | 531 (84.2 „ ) |
| | taamlik | 79 (12.5 „ ) |
| | sleg | 21 ( 3.3 „ ) |

1, 2, 3, 4 en 6 het betrekking op een of meer lede van die familie, en 5 en 6 op die vrou.

blankes die beste daartoe bevoeg is om 'n oordeel oor hierdie punt te vorm. Vir 'n baie groot gedeelte van die armblankes is dit die vraag of daar meer onsedelikheid onder hulle voorkom as onder die res van die blanke bevolking. Die slegte behuisingstoestande waaronder baie armblankes nie alleen in die stede nie, maar ook op plase en dorpe lewe, oefen egter 'n nadelige invloed uit. Onegte kinders en „voorkinders" (waar die bevrugting voor die huwelik plaasgevind het) kom blykbaar by 'n sekere type van armblanke meer dikwels voor, as by die meer welgestelde klasse, maar hier moet rekening gehou word met die meer uitgebreide gebruik van antikonceptionele middels deur laasgenoemde. Op sommige dorpe is daar wel 'n swak klas van armes van wie dit bekend is dat lede van die vroulike geslag geprostitueerdes is, maar hierdie verskynsel is meer speciaal kenmerkend van alluviale delwerye van die soort naby Lichtenburg en van die stede.

Nie selde trek nie alleen seuns nie maar ook dogters alleen of voor die res van die huisgesin na die stad, sonder dat hulle vooraf die versekering van werk gekry het of kon kry, soms met onwenslike morele gevolge. Onvoldoende lone en die diens in 'n bepaalde klas van kafee is bronne van gevaar vir die meisies, en baie ouers van arm huisgesinne wat in die stede ingetrek het, is dan ook onwillig om hulle dogters laasgenoemde soort van werk te laat doen. Van belang is die feit dat die verhuising van die enkeling of van die huisgesin na die stad 'n losrukking beteken van die ou omgewing met sy sanksies en lewensgewoontes. Kennis word gemaak met 'n nuwe lewenswyse en met versoekinge waarteen sommige nie bestand is nie. Die kerklike toesig, wat op die platteland in die reël 'n belangryke rol ook op die gebied van die sedelikheid speel, verswak in die stad; in die plek van die kontrole wat op die individu se handelswyse uitgeoefen word deur 'n kring waarin hy aan almaal persoonlik bekend is, kom die betreklike anonymiteit van die stadslewe; en die huislike discipline en familiebande, wat by 'n sekere klas armblanke tog al gebrekkig of swak is, ly onder die uithuisigheid wat deur die stadslewe ontstaan.

**Die ondergeskikte rol van drankmisbruik.**

Drankmisbruik speel 'n ondergeskikte rol in die armblankevraagstuk, en 'n neiging tot dronkenskap is seker nie as typies van die armblanke in die algemeen te beskou nie. Volgens die rapporte waarna ons reeds verwys het oor 633 armblanke-families op 'n groep staatsnedersettings, word die toestand insake drankgebruik as „sleg" bestempel in die geval van een of meer

lede van 26, of 4.1 %, van die families; 'n neiging tot drankgebruik word gekonstateer in die geval van lede van 'n ander 99 families, of 15.6 %, en in die geval van 508, of 80.3 %, bestaan 'n dergelyke neiging nie. Ons algemene indruk van armblankes is egter dat die percentasies onder die eerste twee hoofde waarskynlik iets te hoog is om as heeltemaal representatief beskou te kan word. Veral op een van die genoemde nedersettings is dan ook 'n buitengewone swak klas van armes bymekaar gebring.

In hoofsaak is die matigheid van die typiese armblanke die gevolg van 'n Afrikaanse volksethos wat gekant is teen drankmisbruik en dronkenskap. Die isolement waaronder 'n groot deel van die armblankes lewe, sou dit in elk geval ook moeilik maak om drank gereeld in die hande te kry. Onwettige drankstokery kom wel hier en daar op plase voor, maar sulke gevalle is as uitsonderinge te beskou. Verder beperk die armoede self die koop van drank. Op grond van mondelinge beskrywings van vroeër dae wat deur ooggetuies aan ons gegee is, is daar goeie rede om aan te neem dat daar toe, ten minste in sommige streke, onder party van die meer welgestelde boere meer as vandag drankmisbruik voorgekom het en dat dit 'n rol in die verarmingsproces gespeel het. Die verandering ten goede wat plaasgevind het, moet veral toegeskryf word aan die sluiting van talryke buite-kantiene wat vroeër, voor die koms van die spoorweë, langs die groot hoofpaaie bestaan het, en aan die feit dat die volksgewete in hierdie opsig nougesetter geword het, veral as gevolg van kerklike invloede.

Op die Lichtenburgse alluviale diamantdelwerye, waarheen onder andere duisende armblankes sedert 1926 gegaan het, het daar, veral gedurende die eerste jare, 'n buitengewoon ongunstige toestand in verband met drankmisbruik geheers; en ook onder uitgeraakte delwers wat ons as padwerkers aangetref het, was daar 'n sterk neiging om ná ontvangs van die veertiendaagse lone 'n goeie gedeelte van hulle geld aan drank uit te gee. As buitengewoon moet ook die toestand op die Rand bestempel word. Duisende van die blanke werkers in die goudmyne behoor tot die verarmde klas wat van die platteland afkomstig is. Die betreklik hoë lone wat hulle ontvang, en 'n sekere roekeloosheid, wat blykbaar ontwikkel as gevolg van die gevaar vir silikose en myntering, waartoe baie van hulle gedoem is,[3] sowel as die atmosfeer van 'n stad wat, vir sover ons kan

[3] Voorheen het 'n mynwerker gemiddeld nie langer as sowat 7 jaar ondergronds kon werk sonder om silikose op te doen nie. In 1919-,20 is die gemiddelde werktyd bereken op 9 jaar. In 1928-,29 was dit

oordeel, in 'n hoër graad as elders 'n demoraliserende invloed uitoefen op die arme inkomelinge van die platteland, verhoog aansienlik die neiging tot drankgebruik en -misbruik onder hierdie klas. Hiertoe dra ook by die tydelike gevoel van verligting wat die lyer aan silikose en myntering deur drank kry. Die neiging tot drankmisbruik onder verarmde inkomelinge van die platteland is egter nie tot mynwerkers beperk nie, en die behoeftigheid en demoralisasie wat deur drankmisbruik teweeggebring word, speel 'n rol in die veroorsaking van prostitusie. Ons wil ook hier vermeld dat die rook van dagga onder 'n gedemoraliseerde klas van armblanke seuns en jong mans op die Rand voorkom.

**In hoe ver is daar 'n neiging tot misdaad by die armblanke?**

As klas behoor die armblanke nie tot die misdadigerstype nie. Dit was nie moontlik om statistiese gegewens vir die Unie as geheel omtrent die mate waarin misdaad wel onder armblankes voorkom te kry nie, maar die getuienis — van magistrate, polisie en predikante — wat in omtrent elke deel van die Unie hieroor deur ons ingewin is, stem daarin ooreen dat misdaad van ernstige aard in die reël slegs selde onder armblankes voorkom. Dit geld sowel vir die platteland as vir 'n reeks van stede, soos Kaapstad, Port-Elizabeth, Oos-Londen, Kimberley en Bloemfontein. Pretoria en Johannesburg bespreek ons 'n bietjie later. Hier en daar is gevalle van veediefstal deur armblankes aan ons gerapporteer, maar dit kom byna alleen op klein skaal voor en staan dan blykbaar in noue verband met armoede en behoeftigheid. Dieselfde geld ook van die steel van sake van geringe waarde, veral van voedsel, wat waarskynlik veelvuldiger voorkom.

In die geval van die eerbiediging van die landswette deur die armblanke het ons met 'n volkstradisie te doen. Selfs gedurende die vroeë pionierstyd in die Transvaal — d.w.s., gedurende 'n periode van desorganisasie van die maatskaplike lewe — was daar nie 'n toestand van bandeloosheid nie. Die Voortrekkers het dan ook spoedig daartoe oorgegaan om 'n regstelsel in die lewe te roep,[4] en dit is bekend dat ernstige oortreders van die landswette uit die republiek moes vlug.[5]

12 jaar en 7 maande. Die verbetering moet toegeskryf word aan die invoering van strenge regulasies ter beskerming van die gesondheid van die mynwerkers. (*Jaarsverslag van die Mediese Bureau vir Myntering* vir die jaar geëindig 31 Julie 1929. U. G. 30—'30).

[4] Vergelyk G. Preller, *Voortrekker-Wetgewing*, 1924.

[5] Veral na die kleine destydse republiek Vryheid.

Dit is leersaam om die typiese gebiede na te gaan waarop armblankes geneig is om die landswette wel te oortree. Hulle is almaal gekenmerk deur die feit dat die oortredings nie met 'n ou, gevestigde volksethos in botsing kom nie of onder speciale omstandighede plaasvind.

Ten eerste wil ons hier noem die steel van en smokkelhandel in diamante in en naby Namakwaland, waar ryk alluviale skatte gedurende die laaste jare ontdek is. Oortreding van die landswette in hierdie opsig het sonder twyfel tot 'n aansienlike omvang ontwikkel, en ook armblankes het hulle daaraan skuldig gemaak. Juis tydens en ná die ontdekking is Namakwaland baie swaar geteister deur aanhoudende droogtes, en veel armoede en behoeftigheid is daardeur veroorsaak. Minder gewenste elemente het die land binnegestroom en het die eenvoudige Namakwalander aangelok om met hulle saam te werk in die onwettige verkryging van en handel in diamante. Die gereedheid waarmee laasgenoemde dit gedoen het, het egter nog 'n ander psychologiese grond en staan in die nouste verband met die isolement van die lewe in Namakwaland. Daar is wel geen ander deel van die Unie waar die isolement vir geslagte in so 'n mate voortbestaan het soos juis hier nie. Die gevolg is dat die typiese Namakwalanders Namakwaland nouliks as integrerende deel van die Unie beskou, maar veeleer as hulle *eie* land, en van oordeel is dat wat in hulle land gevind word, aan Namakwaland en Namakwaland se mense behoor; die diamante is dus eintlik hulle s'n, is iets waarop hulle 'n speciale reg het wat die res van die Unie nie het nie. Die feit dat die groot winste wat met die diamante gemaak is en gemaak word, nie in hulle hande kom nie, word as grief en onreg gevoel. Hierdie gevoel het spoedig formulering en aanmoediging deur sommige van hulle leiers en woordvoerders gekry. Die gevolg is dat diefstal van en onwettige handel in diamante wel as strafbare handelinge erken word, maar nie as werklike misdaad, as morele oortreding, deur hulle gevoel word nie en eerder beskou word as 'n middel om in besit te kom van iets waarop hulle met reg aanspraak kan maak.

Die onwettige handel in gestole diamante gaan egter gepaard met veel bedrog en oefen so 'n invloed ten kwade uit op die ethiese niveau van dié deel van die ou blanke bevolking van Namakwaland wat daaraan deelneem.

'n Tweede typiese uitsondering op die reël is die deelname van 'n seksie van armblankes aan die onwettige drankhandel, naamlik aan die onwettige verkoop van drank aan naturelle.

Die syfers omtrent blankes wat deur die howe skuldig hieraan bevind word, kan nouliks as 'n korrekte weerspieëling van die mate waarin die oortreding plaasvind,[6] beskou word, deels omdat daar heelwat moontlikhede bestaan om die handel in die geheim of sonder gevaar vir ontdekking te dryf, deels omdat strenge eise deur die staat gestel word in sake die bewys van skuld, sodat daar in die praktyk gebruik gemaak word van „lokvinke'' om blankes en andere wat onder verdenking staan te betrap.

Die onwettige verkoop van drank aan naturelle is nie tot armblankes beperk nie, maar dit kan nie betwyfel word nie dat armoede en behoeftigheid die versoeking om daaraan deel te neem, baie versterk. Hierby kom dat die oortreding wel 'n statutaire misdaad en sy verhindering of onderdrukking vandag van groot sosiale belang is, veral omdat honderdduisende naturelle in die groot stede versamel het en daar in getal nog steeds toeneem; maar aan die ander kant ontbreek dit aan 'n ou, gevestigde volksethos, wat anders daartoe sou meewerk om die oortreding by armblankes teen te hou. Oortreders hoef dus glad nie tot die egte misdadigerstype te behoor nie, en juis om dié rede was die wyse waarop, volgens wetsvoorskrif, tronkstraf op oortreders in die Transvaal toegepas is, alles behalwe gesond. Sedert 1902, toe die verbod op drankverkoop aan naturelle daar ingevoer is, tot 1919, was daar vir 'n eerste oortreding geen alternatief op 'n vonnis van minstens ses maande gevangenisstraf en vir die tweede was dit minstens een jaar. Die gevangenisstraf self, en die aanraking in die gevangenis met egte misdadigers, was daarop bereken om die oortreder se morele agteruitgang te veroorsaak en om van hom 'n lid van die eintlike misdadigersklas te maak. In 1919 is 'n verbetering aangebring deur in die geval van eerste oortredings opgeskorte vonnisse van tronkstraf toe te laat. In 1928 is verder veranderinge in die strafbepalinge ingevoer, en die gewone straf vir die eerste oortreding is tans 'n boete van £15 tot £20 of gevangenisstraf van twee of drie maande. Vir die tweede oortreding is die straf 'n boete met of sonder gevangenisstraf.

Eindelik is te noem die onwettige jag op wild, soos dit veral in die noorde van die Transvaal voorkom. Die aantal persone

[6] Vir 1929 was die aantal blankes wat in die Unie aan hierdie oortreding skuldig bevind was, 727, waarvan 574 van die Transvaal, meestal van die Witwatersrand. *Jaarboek van die Unie van Suid-Afrika*, 1930, p. 290.

wat op hierdie oortreding betrap en daarvoor veroordeel word, is maar 'n klein gedeelte van dié wat dit begaan; en 'n energieke en doeltreffende optrede van staatsweë om dit te verhinder en onderdruk, vind nie plaas nie. 'n Armblanke-type, wat in genoemde streek 'n belangryke gedeelte van die Europese bevolking uitmaak, neem sterk aan dié jag deel en maak selfs vir 'n goeie deel sy bestaan daaruit. Speciaal hierdie praktyk is nie strydig met hulle volksethos en tradisies nie, want dit is mense wat veelal jagters en die afstammelinge van jagters is, en wat daaraan gewoon is, en dit as 'n vanselfsprekende reg beskou, om die wild te skiet waar dit mag gevind word.

## HOOFSTUK VIII.

## HULPVERLENING SONDER TEENPRESTASIE.

**Onstaan van 'n afhanklikheidsgees.**

'n Opvallende trek by 'n aansienlike deel van die armblankes is die gewoonte om by ander, en veral by die staat, hulp te soek. Dié gewoonte is nie tot die armblankes beperk nie, en na ons oordeel neem die neiging toe om van liefdadigheid afhanklik te wees. Die uitdrukking liefdadigheid gebruik ons in ruime sin en verstaan daaronder hulp wat sonder redelike teenprestasie verleen word. Die lewe van die pionierstydperk en van isolement, waarin mense op hulself aangewese is, is daarop bereken om selfvertroue en onafhanklikheidsin aan te kweek; en ons beskou die toenemende afhanklikheidsin nie as een van die oorspronklike oorsake van verarming nie, maar as 'n sekundaire verskynsel, d.w.s. eers as 'n gevolg van die verarmingsproces self. Bestaan die gewoonte egter eenmaal, dan word dit self weer 'n oorsaak van agteruitgang en bemoeilik die rehabilitasie van armblankes wat die gewoonte het.

Behoeftigheid is die grondoorsaak wat 'n armblanke daartoe beweeg om 'n beroep op die hulpvaardigheid van ander te doen, veral as hy geen kans sien om sy toestand uit eie krag te verbeter nie. Maar die gewoonte sal nie vas word nie, tensy die gedragslyn ook met ten minste 'n sekere mate van sukses bekroon word. As iemand die gewoonte het om om hulp te vra, veronderstel dit, as komplement, die gewoonte by ander om hulp aan hom te verleen. En as ons vind dat 'n seksie van die bevolking gedurig aansoek om staatshulp doen, dan staan hierdie gedragslyn in die nouste verband daarmee dat sulke hulp in die verlede dikwels verleen is. 'n Bedelgees by 'n deel van 'n bevolking beteken dus 'n liefdadigheidsgees by 'n ander deel, waardeur die bedelgees aangemoedig en ontwikkel word. So vind ons dorpe en stede in Suid-Afrika waar veel aan liefdadigheid gedoen word, en waar die bedelgees onder die armes in buitengewone mate aangetref word. Na sulke plekke trek 'n bepaalde klas van armblanke dan ook graag om daar liefdadigheidshulp te kan ontvang.

Die methodes wat in die Transvaal deur die staat reeds voor die Engelse oorlog op aansienlike skaal toegepas is om verarmdes

I

op of afkomstig van die platteland te help, was — na die beskikbare gegewens te oordeel — daarop bereken om 'n afhanklikheidsin by hulle te laat ontwikkel, omdat daar nie voldoende eise tot teenprestasies gestel en deurgevoer is nie. Die gevangenekampe, waarin duisende mans gedurende die oorlog versamel was, het 'n dergelyke demoraliserende uitwerking op hulle gehad, daar hulle toe kosteloos van voedsel voorsien is; dit geld ook van die maatreëls wat ná die oorlog geneem is om 'n bevolking wat deur die oorlog verarm was, van lewensbehoeftes te voorsien.[1] Dit sou moontlik wees om die voorbeelde te vermenigvuldig. So het daar 'n vinnige ontwikkeling van die afhanklikheidsgees plaasgevind onder 'n deel van die boerebevolking in die Karo tydens 'n swaar droogte in 1926-'28, toe noodleningsmaatreëls op uitgebreide skaal getref is om verarmdes te help, en toe 'n belangryke deel van hierdie maatreëls van liefdadigheidsaard was sonder eise tot teenprestasies. 'n Aantal organisasies is deur die staat of die kerk in die loop van tyd in die lewe geroep om verarmdes te help, sowel as talryke ander verenigings wat hulle ten doel stel om sulke hulp te verleen. Hierby kom dan nog die ongeorganiseerde partikuliere liefdadigheid. Die gees van afhanklikheid wat dikwels in uitgesproke mate ontwikkel het by die ontvangers van die hulp, toon duidelik aan dat heelwat van die hulpverlening op 'n gesonder basis behoort gebring te word.

Dit is opmerklik dat die afhanklikheidsin onder sommige dele van die arm plattelandse bevolking nie ontwikkel het nie. So het ons by voorbeeld 'n opvallende afwesigheid daarvan aangetref by klein landbouers van Duitse afstamming in die Oostelike Provinsie, wat 'n paar geslagte terug na Suid-Afrika gekom het en waarvan 'n aansienlike deel ekonomies tot die armblanke-klas behoor of nouliks daarbo verhewe is, maar wat nie aan hulpverlening sonder teenprestasie gewoon gemaak is nie. Ons wil ook nie te kenne gee dat die proces van demoralisasie, wat tans onder bespreking is, alle armblankes reeds tot armlastiges gemaak het nie, want dit sou ver besyde die waarheid wees. Sommige uiteensettinge gee 'n heeltemaal verkeerde indruk van die werklike toestand van sake onder die armblankes wat na die stede en dorpe trek, waar naamlik beweer word dat hulle byna meteens behoeftiges word wat hulp soek by liefdadigheid en spoedig volslae bedelaars word, en wat, as hulle nie meer so kan bestaan nie, oorslaan na die onwettige

[1] Verg. die *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-'08, p. 176 en verder. (T. G. 13 — '08).

drankhandel en sodoende 'n misdadigerslewe begin.[2] Met die grote meerderheid is dit nie die geval nie.

**Noodsaaklikheid van die toepassing van die beginsel van 'n teenprestasie.**

Dit is nie ons bedoeling om beswaar te maak teen alle hulpverlening nie, ook nie waar dit die vorm van liefdadigheid aanneem nie. Ons wil aanneem dat daar ethiese regverdiging bestaan vir 'n methode van hulpverlening wat op den duur onvermydelik 'n afhanklikheidsin by die ontvanger aankweek, maar wat dan beperk is tot individue wat werklik nie in staat is om vir hulle self te sorg nie. Ook vind daar katastrofale gebeurtenisse plaas, soos oorloë en droogtes, wat groot dele van die bevolking in toestande van sulke dringende behoeftigheid dompel dat hulle nood onmiddellik gelenig moet word, selfs al vind dit op 'n wyse plaas waaraan demoraliserende gevolge verbonde is. Waar sulke hulpverlening onvermydelik is, behoort dit tot 'n minimum gereduceer te word.

Ons beswaar is gerig teen 'n soort van hulp wat verleen word aan persone wat deur eie inspanning en moeite sou kan klaarkom, en teen gevalle waarin die hulp verleen word sonder dat daar 'n redelike teenprestasie geëis word van ontvangers wat wel daartoe in staat is. Die teenprestasie kan òf van die aard wees dat terugbetaling vir die hulp deur arbeid geskied, òf só dat die ontvanger sy kragte ernstig moet inspan om die hulp tot sy rehabilitasie aan te wend. In sommige gevalle kan dit prakties moeilik wees om meteens 'n geskikte manier te vind waarop die teenprestasie gelewer kan word, en somtyds kan maar gedeeltelik 'n oplossing bereik word. Blykbaar onder die besef van die demoraliserende gevolge van liefdadigheid pas die A.C.V.V. en sommige ander verwante liggame die beginsel toe om arm kinders aan wie hulle voedsel op skool verskaf, aan te spoor om self tot die voedselvoorsiening by te dra, hoe klein die bydraes ook mag wees. Die stelsel van pensioene wat deur die staat aan arm vroue met afhanklike kinders gegee word, bevat ook die gesonde bestanddeel dat die moeder ten minste die teenprestasie moet lewer om thuis behoorlik vir die kinders te sorg. Dit is egter hoogs wenslik dat die beginsel van 'n teenprestasie by hulpverlening veel meer en veel reëlmatiger op die voorgrond gestel word as veelal geskied, en dat die beginsel, waar dit enigsins moontlik is, altyd stiptelik toegepas word. Die nood-

[2] So word sake, by voorbeeld, voorgestel op p. 67 van die *Minderheidsrapport van de Armezorg en Hulptoelagen Kommissie*, 1916, p. 74. (T. P. 6 — '16).

saaklikheid hiervan word duidelik as ons, soos hieronder geskied, die psychologiese uitwerking nagaan wat reeds by 'n aanmerklike deel van die armblankes veroorsaak is deur liefdadigheid, en wat nog steeds by hulle uitbrei.

Waar liefdadigheidshulp dikwels gegee en beloftes van verdere hulp van dié soort gedoen word, ontstaan die verwagting by die ontvanger daarvan dat dit ook in die toekoms sal verleen word, en hy ontwikkel die gewoonte om daarop te bou en nie al sy kragte in te span nie. Hy leer om daarop te reken dat hy sy toevlug tot ander sal kan neem as pogings wat hy self mag doen, sou misluk, en dat hy nie, of nie ten volle, die las van mislukkings sal moet dra nie; en so verswak die prikkel tot eie kragsinspanning. So leer hy ook nie die vermoëns wat hy in werklikheid het, ken nie; en die gebrek aan selfvertroue wat so veroorsaak word, word nog versterk deur die feit dat die hulpverleners, alleen al deurdat hulle die hulp verleen, te kenne gee dat hulle die geloof in sy onvermoë deel. Hierby kom nog dat die minagtende wyse waarop liefdadigheidshulp somtyds verleen word, eers wel by die ontvanger verontwaardiging mag wek, maar uiteindelik nog daartoe meewerk om sy selfvertroue te ondermyn, want die dunk wat 'n persoon van homself het, weerspieël veelal die oordeel van ander oor hom. En selfs as die armblanke dit eers beskamend gevind het om liefdadigheidshulp te ontvang, dan stomp hierdie gevoel tog in die loop van tyd af.

Hy leer ook dat dit makliker is om deur liefdadigheid geholpe te raak deur eie harde arbeid en inspanning en verkies gevolglik vroeër of later liewer die eerste weg. Dit gebeur veral maklik by armblankes wat deur eie verdienstes 'n nie veel beter en miskien selfs slegter bestaan sou hê as wat aan hulle deur liefdadigheid besorg word. Dit is seker 'n stap in die goeie rigting as liefdadigheid aanmerklik slegter in die gewone lewens- en ander behoeftes voorsien as wat dié type van armblanke deur eie arbeid sou kon doen. Maar selfs afgesien daarvan dat die lae lewensstandaard van sommige armblankes dit in die praktyk moeilik maak om hierdie plan altyd uit te voer, is die plan self in beginsel tog ongesond solank soos die eis tot 'n teenprestasie nie deurgevoer word nie.

Waar hulpverlening deur middel van werkverskaffing plaasvind, het ons in beginsel met 'n gesonder toestand van sake te doen. Maar al laat werkverskaffing as sulks dan nie die opvatting ontwikkel dat die staat vir onderhoud moet sorg nie, dan moedig dit tog die idee aan dat dit die plig van die staat is om vir werk, en op dié manier vir 'n verdienste, te sorg. Hoewel ons die ethiese regverdiging van hierdie eis nie wil bestry nie

waar dit gestel word in tye van nood waaroor die individue geen beheer het nie, is dit tog ook waar dat die gewoonte om op die staat vir werkverskaffing te reken 'n nadelige uitwerking moet hê op die persoonlike inisiatief. Buitendien is werkverskaffing in Suid-Afrika stellig nie altyd op die beginsel gegrond dat die arbeider deur harde werk sy teenprestasie moet lewer nie. Party-politieke belange was, soos wel tereg beweer word, soms die oorsaak dat hoë eise nie aan die werkers gestel is nie, om só hulle ondersteuning by die stembus te kry.

Die ontvanger van liefdadigheid toon dikwels gebrek aan waardering en maak geen goeie gebruik van die hulp wat aan hom gegee word nie. Dit is een van die klagte teen armblankes wat so gehelp word. Maar hierdie gebrek kan juis verwag word. Vir 'n belangryke deel hang ons waardering van iets af van die mate van eie inspanning en opoffering wat nodig was om dit te verkry; en as ons dit maklik deur liefdadigheid kan verkry, bestaan die neiging om dit minder op prys te stel. Hierdie gebrek aan waardering gee aanleiding tot een van die besware wat dikwels gemaak word teen kostelose onderwys, gratis skoolboeke en die stelsel van vry losies in die skoolkoshuise vir behoeftige kinders. 'n Ander beswaar is dat dit die gewoonte by die ouers verswak om self vir hulle kinders te sorg, hulle só 'n prikkel tot arbeid ontneem, en by hulle 'n neiging aanmoedig om op onverantwoordelik wyse 'n talryke kroos op die wêreld te bring.

Die vraagstuk wat hier aangeroer word, het verskillende kante en word in die opvoedkundige deel van hierdie rapporte breedvoerig bespreek. Dit kan nie betwyfel word nie dat die stelsel op meer as een punt vir verbetering vatbaar is en dat die besware wat soëwe genoem is, nie denkbeeldig is nie, maar berus op gevolge van die stelsel wat uit ervaring bekend is. Aan die ander kant mag die belangryke feit ook nie oor die hoof gesien word nie dat die stelsel van die kind self 'n teenprestasie eis, in die vorm van gereelde skoolgang, studie en onderwerping aan dissipline. Buitendien leer die eise van die moderne lewe die armblanke-ouer om die waarde van opvoeding meer op prys te stel, al is dit ook waar dat daar nog baie uitsonderinge op hierdie bewering is; en ons kan verwag dat hierdie waardering vinniger sal toeneem en meer algemeen sal word as veranderinge in die onderwys aangebring word wat dit beter laat aanpas by die verstandelike vermoëns en behoeftes van baie armblankekinders. Dit is egter seker wenslik dat daar in 'n hoër mate as tans veelal die geval is, ook van armblanke-ouers teenprestasies en medewerking geëis word, al kan hulle dan ook nie ten

volle die koste van die onderwys van hulle kinders self dra nie.

**Die opvatting by armes dat hulle 'n reg op hulp het.**

'n Ander uitwerking van herhaalde liefdadigheidshulp bestaan daarin dat die ontvangers daartoe kom om sulke hulp as hulle reg te beskou. Dit geld vir ons almaal, en dus ook vir die armblanke, dat die begrip wat gevorm word van die pligte van staat of kerk, in hoë mate afhanklik is van die werksaamhede wat sulke liggame in die praktyk op hulle neem. As die staat die funksie op hom neem om werk te verskaf, word dit spoedig as sy plig beskou om dit te doen. Waar staat of kerk al dikwels liefdadigheidshulp verleen het, ontwikkel daar by die ontvangers die houding dat hierdie organisasies tekort skiet in hulle pligte en onregverdig handel as die hulp nie ook verder gegee word nie. Die hulp word dan nie meer as 'n guns beskou nie, en die ontvangs daarvan gaan, reeds om dié rede, ook nie meer gepaard met 'n gevoel van dankbaarheid nie. Hierdie gevolge is natuurlik nie beperk tot liefdadigheidshulp wat deur staat of kerk gegee word nie, maar tree ook maklik op waar die verlening deur ander liggame of persone geskied. Trotse nature vind dit somtyds so onaangenaam om onder 'n verpligting te staan teenoor iemand wat aan hulle 'n weldaad bewys het, dat hulle gevoelens van dankbaarheid en erkentlikheid daaronder ly; maar waar daar, soos nie selde die geval is nie, gekla word oor die gebrek aan dankbaarheid en erkentlikheid by armblankes as liefdadigheid aan hulle betoon word, dan is hierdie gebrek veeleer te beskou as die direkte gevolg van die feit dat hulle gewend is aan die ontvangs van hulp sonder teenprestasie.

As die opvatting eers by die ontvanger posgevat het dat hy die reg op hulp het sonder 'n teenprestasie van sy kant, dan word hy onwillig om vir die hulp te werk. Wanneer daar by werkverskaffing op die paaie wel nomineel deur die staat geëis word dat die arbeider 'n behoorlike hoeveelheid werk doen vir die dagloon wat hy ontvang, maar die eis in werklikheid nie in erns deurgevoer word nie, dan word dit spoedig deur hom nie as 'n ernstige of regverdige eis beskou nie. Ons tref 'n dergelyke verskynsel aan waar die staat lenings en voorskotte gee om persone wat verarm of gevaar loop om te verarm, in hulle boerdery aan te help, maar waar terugbetalings gedurig uitgestel of selfs afgeskryf word. As die terugbetalings dan miskien later werklik opgeëis word, word dit as 'n onregverdige handelwyse gevoel. Onder invloed van die idee „dat dit die regering se plig is om vir ons te sorg,'' het 'n groep padwerkers die hoeveelheid werk wat hulle verrig het, tot 'n minimum probeer

reduceer, omdat hulle van gevoele was dat die dagloon van 5/- tot 6/- wat deur die staat aan hulle uitbetaal is, te klein was, dat die staat hulle dus op 'n onregverdige manier behandel het, en „besig was om hulle te onderdruk,'' en dat dit dus geregverdig was om so min moontlik vir hulle loon te doen.

By die ontvangers van liefdadigheidshulp ontwikkel nog des te makliker die opvatting dat hulle 'n reg op sulke hulp het, omdat die opvatting tot op sekere hoogte aansluit by bestandele van die volksethos. Dit sluit ten eerste aan by die mening dat dit 'n reg is van die swakkes om gehelp te word, en dat die verlening van hulp dus 'n plig is van die „rykes'' teenoor die armes, en so ook van die „regering'' wat „mos baie ryk is.'' Ook het ons die opvatting by armblankes teëgekom dat „liefdadigheid die reg van die arm man is,'' dat „die regering ons aller vader is — hy moet help,'' of „ons is nou swak soos 'n kind en moet gehelp word,'' sodat die aanspraak op die reg dan ook die skakering vertoon van 'n beroep op medelye. 'n Tweede bestanddeel van die volksethos wat hier 'n rol speel, kom hierin tot uiting dat die aanspraak op die reg die vorm aanneem van 'n aanspraak op gelyke behandeling. As daar aan sommige armes liefdadigheid betoon word, dan meen ander dat „niemand voorgetrek mag word nie,'' en dat hulle geregtig is om dieselfde behandeling te geniet; hulle voel hul in hulle eer gekrenk as hulle nie dieselfde kwaliteit en hoeveelheid kleding en voedsel ontvang as ander nie, en vra met verontwaardiging: „Is ek dan minder werd? Waarom word ek nie net so behandel nie?'' Af en toe kom by armblankes die aanspraak op gelyke behandeling in 'n minder naïwe en meer socialistiese vorm voor en word daar by voorbeeld geëis dat geen burger van die staat meer as 'n sekere hoeveelheid grond mag besit nie, dat die res deur die staat opgekoop en onder die besitloses verdeel moet word.

Die opvatting van die arme dat hy reg op hulp sonder teenprestasie het, kom ook in dié skakering voor dat dit die plig van die staat is om sy burgers op 'n doeltreffende wyse te help — d.w.s., dat genoeg hulp moet verleen word om hom uit sy toestand van armoede en behoeftigheid te red. As hulp dan wel verleen word, maar as onvoldoende beskou word, dan het, volgens hom, die staat op 'n ondoeltreffende en dus verkeerde wyse te werk gegaan. So word by voorbeeld kroongronde deur die staat op maklike voorwaardes vir boerdery uitgegee, en tog het ons al by armes gevoelens van ernstige ontevredenheid en gegriefdheid waargeneem, omdat die voorwaardes nie nog gunstiger gemaak is nie, „want dan kon ek mos ook van die grond

gekry het, maar wat help dit my nou!'' Dit is nie die teenprestasie waartoe die arme gewillig of in staat is wat vir hom as criterium geld van die hulp waarop hy met reg aanspraak kan maak nie, maar veeleer die mate van sy behoeftigheid. So het ons min of meer verarmde boere aangetref wat dit as 'n plig van die staat beskou het nie alleen om te sorg dat uitstel van die terugbetaling van lenings of die betaling van rentes aan hulle gegee word nie, maar ook om te sorg vir tydige afskrywing en kwytskelding van die skulde as betaling nie kan geskied nie.

Dit is aangenamer vir iemand se gevoel van eiewaarde om as eiser van sy reg op te tree dan om gunste te vra, en dit vorm ook 'n motief vir die ontwikkeling van die opvatting dat daar met reg aanspraak op liefdadigheid gemaak kan word. Buitendien is daar leiers en woordvoerders wat die opvatting van die armes dat hulle reg op allerlei staatshulp het, formuleer en kristalliseer, of dit miskien selfs by die armes van meet af aan aankweek. Dit is goed verstaanbaar hoe aanneemlik dit vir 'n groot groep onderstandswerkers moes gewees het toe 'n woordvoerder vir hulle gesê het: „Julle is nie slawe nie — hulle mag julle nie met die werk opdruk nie,'' want die gesegde het nie alleen die steun van die leier se prestige gehad nie, maar het ook ooreengestem met hulle eie begeertes en met opvattings wat by hulle reeds meer of min in die kiem aanwesig was.

Die houding wat hier onder bespreking is, brei hom maklik in verskillende rigtinge uit, sodat dit nie beperk bly tot die persone aan wie of die manier waarop liefdadigheid in eerste instansie betoon is nie. Die wyse waarop ouderdomspensioene in die Unie uitbetaal is, het soms die uitwerking gehad dat kinders self minder die versorging van hulle bejaarde ouers op hulle geneem het. Verder word die mentaliteit wat by die ontvangers van liefdadigheidshulp in die loop van tyd ontwikkel, nie alleen deur onderlinge beïnvloeding by hulle versterk nie, maar dit werk ook maklik aansteeklik op ander dele van die bevolking, sodat dit meer algemeen word. Dit is opvallend hoe gou 'n persoon wat vroeër welvarend was maar verarm het, soms deur 'n omgewing waarin hierdie gees heers, beïnvloed word, om sonder gevoel van skaamte liefdadigheidshulp te vra en so daarvan afhanklik word. Tydens die droogte van 1926-'28 het behoeftigheid algemeen voorgekom in die streke van die Unie wat geteister is, en aan 'n aansienlike deel van die noodleniging, wat op groot skaal verskaf is, was daar nie teenprestasie verbonde nie. Volgens vertroubare mededelings het daar spoedig 'n uitgesproke neiging ontstaan, nie alleen by die behoeftiges nie, maar ook by sommige wat geen hulp nodig gehad

het nie, om so veel moontlik van wat verniet te verkry was, in te palm.

**Invloed van liefdadigheid op die eerlikheid.**

As liefdadigheid nie met sorgvuldige ondersoek na die mate van werklike behoeftigheid gepaard gaan nie, bestaan die gevaar dat sommige persone hul toevlug neem tot oneerlike middele om hulp te kry. Omdat die graad van werklike of skynbare behoeftigheid veelal bepaal of en hoeveel hulp verleen word, vorm die oordrywing van die haglikheid van sy toestand vir die hulpsoekende 'n kragtige middel om sy doel te bereik. Sy kanse op sukses met hierdie middel word verhoog as daar nie voorsiening gemaak is om die verlening van liefdadigheid deur 'n behoorlike ondersoek van die geval te laat voorafgaan nie. As verskillende liefdadigheidsorganisasies onafhanklik van mekaar hulp verleen, is dit moontlik om by die een ná die ander om hulp aan te klop en dit te ontvang, telkens met die bewering dat daar nog geen hulp ontvang is nie, en dit sonder veel gevaar van op bedrog betrap te word. Waar, soos by die toekenning van ouderdomspensioene, dit van owerheidsweë vasgestel is in welke graad van behoeftigheid 'n persoon moet verkeer voordat 'n pensioen aan hom toegeken word, maar in die praktyk nie altyd presies nagegaan word of die vereiste graad van behoeftigheid werklik aanwesig is nie, om dan na die bevindinge te handel, ontstaan die versoeking om by die aansoek tot pensioen 'n oordrewe voorstelling van die armoede te gee, om dan so onder die bepalinge van die wet te kan val. Daar bestaan rede om te glo dat daar van dergelyke oordrywing gebruik gemaak word om kinders in skoolkoshuise vir behoeftiges opgeneem te kry of om hoofbelastings te ontduik. Soms gee sluwe armblanke-bedelaars voor dat hulle aan een of ander siekte ly om hul toestand as beklaenswaardig voor te stel; of hulle laat hulle kinders vir hulle bedel, omdat die kinders se jeug en swakheid eerder daarop bereken is om sympathie te wek. Soms word gebedel om die mees elementaire lewensbenodighede, soos voedsel en kleding, sonder dat daar ten opsigte daarvan behoeftigheid bestaan, en word die gawes agterna verkoop om ander begeertes, soos dié na drank, te bevredig. Party armblankes het die handigheid om die indruk van verdienstelikheid en godsvrug te maak om daardeur die guns van weldoeners te verwerf, tot 'n ware kuns opgevoer.

Deur ons uiteensetting van die psychologiese gevolge van liefdadigheid wil ons nie ontken dat die staat wel pligte teenoor sy burgers en burgeresse het nie. Ons stem daar ook geredelik in toe dat daar met reg speciale maatreëls verlang kan word

om die suksesvolle aanpassing aan die eise van die moderne samelewing by 'n deel van die ouer blanke bevolking van die Unie tot stand te bring, want baie trekke in die mentaliteit wat hierdie aanpassing so bemoeilik, is die gevolg van die lewe van die pionierstyd en van isolement waardeur die land vir die blanke toeganklik gemaak is. Ons stem daar des te gereder in toe, omdat daar in die geskiedenis onreg geskied het, wat in baie gevalle meegewerk het om die verarming te veroorsaak.

Deur sulke oorwegings word die psychologiese uitwerking wat liefdadigheid op den duur het, egter nie beïnvloed nie. Selfs as ons doel met sulke hulpverlening die welsyn van die arme self is, is in plaas hiervan baie maklik 'n circulus viciosus die resultaat. Dit is baie duidelik dat hierdie proces in Suid-Afrika aan die gaan is, en ons ervaring hier stem ooreen met dié van ander lande.[3] Op den duur ondermyn liefdadigheid heeltemaal die ontvanger se spaarsaamheid, arbeidsaamheid en inisiatief; dit ontneem hom sy verantwoordelikheidsgevoel en onafhanklikheidsin, sodat hy àl minder in staat is om sonder die hulp van ander klaar te kom. So word nog meer liefdadigheid uitgelok en vermeerder die kanse op verder mislukkings en verder verarming.

---

[3] Vergelyk, by voorbeeld, J B. Hurry, *Poverty and its Vicious Circles*, 1921, p. 277 en verder. Met die verdwyning van die feodale stelsel in Engeland is die grond van 'n groot aantal feodale pagters onteien. So het 'n besitlose klas ontstaan. 'n Reeks ander oorsake het nog bygekom, met die gevolg dat die koninkryk 'n groot arm bevolking gekry het. Godsdienstige liggame het op vrygewige wyse aalmoese aan hulle gegee en so die morele swakheid vergroot wat eeue van afhanklikheid voortgebring het. Gedurende die regeringe van Eduard VI en Elizabeth het daar oor die hele koninkryk groot armoede geheers. Verbetering en verandering is baie lank deur liefdadigheid en armesorg vertraag.

Dit kan nie anders wees nie of die teenswoordige stelsel van „doles" moet dieselfde demoraliserende uitwerking in Groot-Brittanje en elders hê as wat ons in Suid-Afrika as gevolg van liefdadigheidshulp ondervind. Ons kan hier ook nog wys op die feit dat die recente mislukking van 'n paar groot staatsnedersettings in die Verenigde State van Amerika van bevoegde sy grotendeels toegeskryf word aan die psychologiese gevolge van herhaalde hulpverlening aan die nedersetters. Sien A. D. Luckhoff, *Federale Besproeiingskemas en Staatsnedersettings in die Verenigde State van Amerika*, 1930.

## HOOFSTUK IX.

## DIE ARMBLANKE EN DIE ALLUVIALE DIAMANTDELWERYE.

**Die delwer op die Lichtenburgse delwerye.**

'n Studie van die lotgevalle van die armblanke op die alluviale delwerye naby Lichtenburg is deur ons ter plaatse gemaak.[1] Hierdie delwerye is in 1926 begin en het vroeg in 1927 hulle hoogtepunt bereik, toe daar na skatting tussen 'n 25,000 en 30,000 blankes aan die „Grasfontein rush'' deelgeneem het. Die toestande wat op die Lichtenburgse delwerye aangetref is, was, vir sover vasgestel kon word, in hoofsaak typerend vir die meeste alluviale diamantdelwerye in die Unie waar die groot gros van delwers self ondernemers is. Die aantal wat nog op die Lichtenburgse delwerye was tydens ons besoek in 1929, was egter veel groter as op die ander delwerye. Daar was toe nog tussen 11,000 en 12,000 blanke persone (met inbegrip van vroue en kinders), maar die getalle het sedert dié tyd nog verder vinnig afgeneem, en tans (aanvang 1932) is daar wel nog maar enkele duisende oor. Dit was nie moontlik om noukeurige gegewens in hande te kry omtrent die aantal persone wat as armblankes beskou kan word wat vir korter of langer tyd die Lichtenburgse delwerye besoek het nie, maar dit kan met veiligheid aangeneem word dat dit baie duisende beloop het. Omtrent alle seksies van die bevolking was op die delwerye verteenwoordig. Nà 'n aanvanklike periode van sukses het die ryker gronde uitgeput geraak en het baie delwers àl meer en meer swaar verliese begin ly. Vir die meeste armblanke-delwers het die proces van verarming voortgegaan, en in alle gevalle is die armblankes met hulle huisgesinne sterk onderhewig aan die psychologiese invloede van die algemene lewensomstandighede op die delwerye en van die mentaliteit wat by hierdie delwersbevolking ontwikkel het.[2] Die beskrywing

---

[1] In 1929.

[2] Op die nadelige invloed wat deur sulke alluviale diamantdelwerye uitgeoefen word, is al dikwels gewys. Vergelyk, by voorbeeld, *Tweede Tussentydse Rapport van die Werkelooshelds-Kommissie*, 1921, p. 4.

wat hier volg, slaan in die eerste plaas op die delwer van die armblanke-klas en op toestande soos ons hulle tydens ons besoek gevind het.

Die hoofmotief vir die trek na die delwerye is natuurlik die begeerte na verbetering van die ekonomiese posisie. Die oordrewe gerugte omtrent die rykdom van die Lichtenburgse diamantvelde wat veral 'n tydlang in omloop was, en die toestand van armoede of van verarming waarin armblankes en potensiële armblankes hulle elders bevind het, het die delwerye vir hulle baie aanloklik gemaak. Die boer wat deur droogte verarm is, die besitter van 'n klein aandeel in of reg op 'n plaas, die bywoner en blanke plaasarbeider is so na die delwerye gelok deur die hoop op verhoogde welvaart en selfs skielike rykdom. Dit was ook die geval met ongeskoolde stedelike blanke arbeiders en Randse silikose- en mynteringlyers. Ook vir menige rustelose en arbeidskuwe trekkertype was die delwerye 'n nuwe toevlugsoord waar hulle kon gaan „beter soek." Nog 'n kontingent was „beroepsdelwers." Baie van hulle was ook oorspronklik van die platteland afkomstig, maar het in sommige gevalle reeds sedert jare op ander, ouer alluviale delwerye 'n bestaan gemaak of gesoek. Naas hierdie klasse was daar ander, deels bestaande uit allerlei ongewenste elemente van die samelewing, deels uit lede van 'n verskeidenheid van beroepe en ambagte. Sommige het 'n goeie en gereelde verdienste gehad, wat hulle opgegee of tydelik laat vaar het om hulle geluk op die delwerye te gaan beproef. 'n Belangryke deel van laasgenoemde klasse, wat ons as tydelike fortuinsoekers kan beskou, het spoedig en meestal teleurgesteld die delwerye weer verlaat. Onder dié wat oorgebly het, kon verskillende groepe in hulle hoedanigheid as delwers onderskei word, hoewel daar allerlei skakeringe tussen hulle was. Een groep het bestaan uit delwers wat dit betreklik goed verstaan het om hulle onderneming op 'n besigheidsvoet te dryf. Hulle het, ná goeie vondste, voorsorg gemaak vir toekomstige lopende uitgawes, veral vir dekking van onkoste gedurende periodes met swak of geen vondste, en het die middele gehad om die meer lonende dieper-liggende lae te bewerk en om hulle grond systematies deur te gaan. Hulle inkomste het dan ook in die reël gunstig afgesteek by dié van 'n ander, armer klas wat van die plase na die delwerye getrek het met min of omtrent geen kapitaal nie, en nie die kennis en bekwaamheid besit het om hulle ondernemings op 'n besigheidsvoet te dryf

---

(U. G. 34—'21); ook *Verslag van Gekozen Komitee van Werk voor Blankes en Arbeidstoestanden*, 1913, p. XIV. (S. C. 9—13).

nie. Laasgenoemde se gebrek aan kapitaal het hulle verhinder om meer te doen as om op 'n onsystematiese wyse bo op die grond „rond te krap." Hulle was daartoe geneig om al hulle geld, ná 'n gelukkige vonds, òf te verkwis òf meteens te waag in na verhouding groot ondernemings, sodat hulle nie die middele gehad het om gedurende minder gelukkige tye deur te kan hou nie. Hulle lewe op die delwerye was nomadies van aard, daar hulle nou hier, dan daar oor 'n afstand van by die vyf-en-twintig myl hulle geluk beproef het. Hulle het op die delwerye maklik heeltemaal verarm geraak, as hulle dit nie reeds vroeër was nie. 'n Ander klas het bestaan uit delwers wat hulle verband met die plaas nie opgegee het nie en slegs tydelik of periodiek na die delwerye gekom het; daar het hulle dan pogings gedoen — wat dikwels misluk het — om ekonomies te herstel van die gevolge van verliese wat hulle met hulle boerdery gely het, of het hulle 'n tweede bron van inkomste gesoek gedurende tye waarin daar min werk op die plaas te doen was. Dikwels egter is die plaaswerk self verwaarloos en is daar verbande op die plaas geneem om die nodige fondse vir die delwery in hande te kan kry. Die gevolg was onvermydelik ekonomiese agteruitgang en selfs totale verarming as die hoop wat op die delwerye gevestig was, verydel is.

**Oorsake van die neiging om, nieteenstaande verarming, op die delwerye te bly.**

Hoewel die delwerye dikwels eerder verarming as verbetering van ekonomiese toestand teweeggebring het, het baie tog maar so lank soos dit enigsins moontlik was, daar aangebly, selfs waar hulle agteruitgegaan het. Sommige het só uitgeraak dat hulle nie meer die middele gehad het om weg te trek nie. Baie het teleurgesteld en ontevrede die delwerye verlaat, maar kon tog nie die versoeking weerstaan om later terug te keer om weer 'n poging te doen nie. „Eenmaal 'n delwer — altyd 'n delwer," was dan ook 'n spreuk wat op die delwerye algemeen te hoor was. Soms het delwers net so lank weggegaan tot dat genoeg elders verdien was om weer die delwery te kan voortsit of totdat nuwe gronde van staatsweë oopgestel is.

'n Reeks van oorsake is verantwoordelik vir die aantreklikheid wat die delwerye gehad het. Die vryheid en ongebondenheid van die lewe was nie een van die minste nie. Sommige delwers het betrekkinge opgegee wat hulle nie weer kon kry nie, of wou nie as mislukkelinge in hulle ou omgewings terugkeer nie. Die kontant geld, wat soms tog vinnig op die delwerye gemaak is in vergelyking met die tyd wat moet verloop voordat

'n beloning op die boerdery verwag kan word, was vir baie 'n groot aanloksel en het selfs gemaak dat hulle nie na die plase wou terugkeer nie. Buitendien maak die wisselvalligheid van die boerdery in sommige dele van die Unie daarvan ook 'n onsekere „dobbelspel.'' Ook wou die delwer op eie voet nie graag sy onafhanklikheid prysgee nie. Die man wat vroeër 'n ondergeskikte was, was hier „sy eie baas en nie die ryk man se hond nie,'' en onder hom het hy sy kaffers gehad wat die harde arbeid vir hom gedoen het. Daar was oor die algemeen min sigbare onderskeid in lewensstandaard en 'n groot mate van sociale gelykheid onder die delwers. Hoewel daar op die delwerye 'n sterk gees van individualisme geheers het, het die sociale omgang en geselskap, die danspartye, die bioskope en die woelige lewe veral vir sommige van die families, wat van die meer geïsoleerde plase gekom het, 'n sterk aantreklikheid gehad.

Die belangrykste faktor in die aantreklikheid van die delwerye was egter die „kans op 'n geluk.'' Die spanning waarmee die delwer sy sif omdraai, het vir hom àl meer en meer 'n eienaardige bekoring. Verliese en verarming en die ervaring dat die dobbelspel op die delwerye meer mislukkings as suksesse oplewer, sowel as die besef van die nadelige invloed wat die delwerye op die kinders uitoefen, het by meer as een die begeerte laat ontstaan om die delwerye vir goed te verlaat. Maar in baie gevalle was die begeerte te sterk om „nog eenmaal te probeer'' om só miskien tog nog die verliese goed te maak, soos dit onverwag al met ander gegaan het, selfs met verarmde „bandomsorteerders.''[3] Hierdie neiging, wat typies is van die dobbelgees in die algemeen, het ons in uitgesproke graad op die Lichtenburgse delwerye aangetref, nie alleen onder die mans nie, maar soms ook onder hulle vrouens, hoewel die lewe van die getroude vrou daar in die reël swaar en vol sorge was. Kenmerkend van hierdie geestestoestand was ook die bygeloof in voortekens van geluk, wat by die delwers veral die vorm aangeneem het van die geloof in die profetiese waarde van drome oor gelukkige vondste — drome wat bepaal is deur die delwer se eie wense. Sy eie ervaring, sowel as dié van ander, het hom telkens weer getoon dat as gevolg van die onbestendigheid van die geluk daar tye van swaar verlies kan wees wat gevolg word deur gelukkige vondste. Dit het by hom hoop gewek en hom laat aanhou. Dit is ook typies van die mentaliteit van die dobbelaar dat die geld wat die delwer gemaak het, dikwels maklik uitgegee word. Baie

[3] 'n „Bandom-sorteerder'' deursoek weer grond wat reeds deur ander gewas en ondersoek is.

het, in tye van teleurstelling, besluit dat hulle die delwerye sou verlaat as hulle weer 'n vonds maak wat genoeg sou wees om hulle elders op die been te help; maar dikwels is ná so 'n vonds die besluit tog nie uitgevoer nie, omdat die hoop op nog meer geluk versterk geword is. Selfs al het hulle die delwerye ná 'n reeks van bitter teleurstellings verlaat en elders werk met kleiner maar gereelder inkomste gekry, dan het die herinnering graag uitgegaan na die groot vondste wat hulle so maklik, al was dit dan maar af en toe, gemaak het, en het baie tog weer na die delwerye teruggekeer.

**Die psychiese uitwerkinge van die delwerye.**

In vergelyking met die toestand wat by die begin geheers het, het daar in die loop van tyd 'n aanmerklike vermindering in die misbruik van drank op die Lichtenburgse delwerye plaasgevind. Hierdie vermindering was deels die gevolg daarvan dat heelwat van die minder gewenste elemente die delwerye verlaat het, deels het dit gekom deur die sluiting van owerheidsweë van die „shebeens,'' waarvan daar na skatting eenkeer sowat 180 sou gewees het, en deels deur die toenemende verarming namate die ryker velde uitgeput geraak het. Heelwat onwettige drankverkoop aan blankes en naturelle was blykbaar aan die gang, maar dit was nie moontlik om presies vas te stel op watter skaal nie. Daar bestaan ook rede om aan te neem dat daar op uitgebreide skaal onwettige handel in gestole diamante gedryf is. Toenemende armoede onder baie van die delwers het 'n sekere vermeerdering van diefstal en huisbraak veroorsaak, maar die feit dat misdaad van hierdie soort ook op die Lichtenburgse delwerye betreklik min voorkom, bevestig nog eens wat ons elders in hierdie rapport omtrent die maatskaplike gedrag van die armblanke gesê het.

Al die getuienis wat ons kon inwin, stem daarin ooreen dat die lewe op die delwerye met 'n vermeerdering van onsedelikheid gepaard gegaan het. Hiertoe dra die swak behuisingstoestande op die delwerye by. Die delwersfamilie woon in sogenaamde „kaias'' — d.w.s., klein sinkhuisies van een tot drie kamertjies — en soms in „shacks,'' wat bestaan uit goiingsakke wat oor houtraamwerke getrek is. Sulke wonings stel die delwer in staat om maklik van een deel van die delwerye na 'n ander te versit. Die gewone sociale en morele sanksies verswak op die delwerye, deels as gevolg van die „dobbelgees,'' deels as gevolg van die losrukking van die eertydse omgewing en lewenswyse, deels omdat die onbestendigheid van die delwerslewe die ontwikkeling van vaste sociale en godsdienstige groeperinge en organisasies verhinder. Hierby kom dan nog die aanraking met

allerlei minder gewenste elemente uit die samelewing wat na die delwerye getrek het, die demoraliserende invloed van armoede, die onwettige handel in drank en diamante en die onderlinge beïnvloeding, wat al die oorsake op 'n kumulatiewe wyse laat werk.

Daar baie van die arm delwers met hulle families na die delwerye getrek het, is die kinders ook aan die invloed van die delwerye blootgestel geword. Selfs van dié wat nog op skool was, het baie hulle ouers as bandom-sorteerders gedien en so gehelp om in die onderhoud van die huisgesin te voorsien. Die seuns was geneig om so spoedig moontlik die skool te verlaat, om so al hulle tyd te kan bestee aan die soek na diamante. Van een-en-twintig typiese arm delwerseuns wat die skool verlaat het, het drie standaard III, sewe standaard IV, ag standaard V, twee standaard VI en een standaard VII gemaak. Solank soos dit met die familie redelik goed gegaan het, het die kans op vondste en die vrye en ongebonde lewe die seuns ook onwillig gemaak om die delwerye te verlaat. Pogings om sommige van hulle op ambagskole geplaas te kry het om dié rede dan ook baie min sukses gehad. In die geval van die vermelde seuns was agtien toentertyd delwers of bandom-sorteerders, en een het water vir delwers aangery. Oor twee was nader inligtings nie beskikbaar nie. Op die meisies het die gebrek aan 'n ordelike huislike en maatskaplike lewe 'n nadelige invloed gehad. Die kleinheid van die „kaias," die feit dat dié huisies dikwels deur groot families bewoon was, en die groot oorskot van mans op die delwerye het meegebring dat meisies graag uithuisig was, buitekant hulle plesier gesoek en in versoeking gekom het. Baie van die meisies het hulle tyd grotendeels ledig deurgebring. Uit drie-en-twintig typiese arm delwersdogters wat die skool verlaat het, was vier getroud, twee het 'n verdienste met naaldwerk gehad, een was werksaam in 'n winkel en die res het net 'n bietjie tyd aan huiswerk in die „kaia" bestee of af en toe deelgeneem aan bandom-sorteer. Ook die meisies het die skool vroeg verlaat. Van die genoemde drie-en-twintig het twee standaard III, nege standaard IV, ag standaard V, en vier standaard VI gemaak. Slegs 82 uit 2,923 skoolkinders was in standaard VI, wat die hoogste skoolklas in die delwerye was. Toenemende verarming van die familie het nie alleen op die ouers nie, maar ook op die kinders nog 'n ander nadelige uitwerking gehad. Die dringende behoeftigheid wat in die loop van tyd meer en meer algemeen geword het, het die staat gedwing om 'n steeds groter aantal families van voedsel te voorsien; kinders is soms deur hulle ouers gebruik om te bedel, en armlastigheid het snel toegeneem.

## HOOFSTUK X.

## DIE NEDERSETTINGS VIR ARMBLANKES.

**Die loon-nedersettings.**

Onder die nedersettings vir armblankes kan ons twee groot klasse onderskei, naamlik: (a) dié waarop die nedersetters uitsluitend of hoofsaaklik teen vasgestelde lone werk — meestal op boomplantasies of as landarbeiders — almaal staatsnedersettings en hier kortheidshalwe loon-nedersettings genoem;[1] en (b) die eintlike landbou-nedersettings van die staat en die kerk.

Ons bespreek eers die loon-nedersettings. Op hulle het die nedersetters vaste verdienstes, as dagloners of as stuk- of kontrakwerkers. Met die oog op die onwenslikheid van 'n bestaan as los werker, waartoe die ongeskoolde arbeider so dikwels gedoem is, moet die waarde van die vaste werk wat op hierdie klas van nedersettings verskaf word, uit 'n psychologiese gesigspunt nie onderskat word nie. Die gewoonte om hard en gereeld te werk kan ontwikkel word waar dit nie reeds bestaan nie; en in hoofsaak is die beginsel waarop die loon-nedersettings gegrond is, die van hulp deur middel van werkverskaffing, waarby daar dan ook 'n behoorlike teenprestasie, in die vorm van 'n bepaalde quantum van arbeid en inspanning, vereis word. Buitendien word die toestande van isolement waaronder menige plattelandse armblanke eers gelewe het, opgehef nie alleen deurdat die kinders 'n veel beter skoolgeleentheid het nie, maar ook deurdat die familie as geheel veel meer met mense in aanraking kom. Die geestelike wisselwerking bly egter grotendeels bepaal tot die nedersetters onderling en is dus nog te beperk van aard.

Die loon-nedersettings is geskik vir dié soort van man wat nie die bekwaamheid besit om 'n eie boerdery met sukses te dryf nie. Deels dien hulle egter ook as deurgangsinrigtinge, waar nedersetters uitgesoek kan word wat weens arbeidsaamheid en oorleg vir landbou-nedersettings geskik geag word.

[1] Die volgende nedersettings van hierdie soort is deur my besoek: Losperfontein (1926, 100), Bergplaas (1922, 100), Karatara (1922, 150) en La Motte (1917, 120). Tussen hakies kom eers die datum van stigting en die aantal nedersettersfamilies in ronde syfers wat op elkeen is.

J

**Die landbou-nedersettings.**

Die doel met die eintlike landbou-nedersettings is om verarmdes in die boerdery te rehabiliteer en om hulle, indien moontlik, tot selfstandige landbouers te maak. Hoewel daar onderling verskille tussen hierdie nedersettings bestaan, het hulle die gemeenskaplike kenmerk dat grond aan die nedersetters verskaf word onder voorwaardes wat min of geen eie kapitaal veronderstel nie, en betaling vir die grond en ander hulp wat gegee word, moet dan in termynbetalinge deur die nedersetter geskied.

Ons het hier die vraag te stel in hoever die armblanke die eienskappe — veral oorleg en arbeidsaamheid — besit wat nodig is om hierdie soort van opheffingswerk tot 'n sukses te maak. Hierdie vraag is van des te groter praktiese belang omdat die aantal landbou nedersettings vandag nog uitgebrei word, dikwels teen hoë koste.

'n Reeks van die landbou-nedersettings wat deur ons besoek[2] is, kan maar slegs in baie beperkte mate 'n antwoord op die soëwe gestelde vraag gee. Sommige van die nedersettings is van te recente datum dan dat 'n definitiewe oordeel gevorm kan word, want die ervaring met landbou-nedersettings het getoon dat baie nedersetters eers jarelang geleer moet word om behoorlik gebruik te maak van die kans wat aan hulle gegee word.[3] Sommige van die minder goed geslaagde landbou-nedersettings bestaan al 'n betreklik lang tyd; maar die omstandighede waaronder die nedersetters moes boer, was bepaald ongunstig, sodat die oorsaak van gebrek aan sukses waar dit voorkom of voorgekom het, nie sonder meer uitsluitlik aan die nedersetters toe-

---

[2] Die volgende van hulle is deur my besoek: Mamagalieskraal (1927, 200), Zanddrift (1926, 100), Karos (1930, 80), Kanoneiland (1927, 140), Olifantsrivier (1926, 40), Ohrigstad (1924, 70), Lagersdrift (1902, 80), Olifantshoek (1914, 80) en Wilderness Heights (1919, 60), Kakamas (1899, 500) en Goedemoed (1913, 60). Tussen hakies kom eers die datum van stigting en dan in ronde syfers die aantal nedersettersfamilies wat op elkeen is.

[3] Die staatsnedersetting Karos bestaan nog maar 'n paar jaar, en die staatsnedersetting Boegoeberg is as landbou-nedersetting nog in 'n aanvangstadium. Zanddrift is wel 'n bietjie ouer. Dit het eers onder die Departement van Arbeid van die Unie gestaan, maar is onlangs (in 1930) onder die Departement van Lande geplaas. Tegelyk hiermee is ook veranderinge gemaak in die beginsels waarvolgens die nedersetting ingerig is, en hierdie feit maak dit wenslik om 'n beoordeling van die nedersetters uit te stel.

geskryf mag word nie.[4] Sommige staatsnedersettings bestaan al 'n reeks van jare, maar die nedersetters kan nie as klas onder die besitlose armblankes geplaas word nie.[5] Sulke armblankes is oorspronklik op die nedersetting te Kopjes geplaas, maar weens gebrek aan kapitaal en bekwaamheid het hulle geen sukses gehad nie. Hulle plek is ingeneem deur 'n ander type van nedersetter, wat wel deur die staat gehelp word maar tog 'n klein kapitaal het. Die nuwe nedersetters is geneig om volgens verouderde, meer extensiewe methodes te boer,[6] en dikwels ontbreek dit hulle ook aan bestuur en oorleg. Die aanmerklike mate van sukses wat sommige altans van hierdie nedersetters bereik het, gee dus nie die reg om algemene konklusies te trek nie omtrent die geskiktheid van die besitlose armblanke vir landbounedersettings waar hy 'n eie boerdery moet begin.

**Kakamas.**

Die belangrykste proefneming met die oog op die vraag na die moontlikheid tot opheffing van die armblanke deur middel

---

[4] Die Burgerregerwe is in 1902 gestig (by Potchefstroom, Heidelberg, Standerton, Noord-Pretoria en Middelburg in die Transvaal) om persone op te neem wat in hoofsaak tot die bywoner- en armblanke-klas behoor het. Volgens die *Transvaal Indigency Report* van 1906-'08, pp. 167-8, het destyds al 1,411 families deur hierdie nedersettings gegaan, en slegs sowat 180 families was toe nog op die twee nog bestaande nedersettings oor. Die res kon nie 'n bestaan op hulle erwe maak nie en het weer weggetrek. Die gebrek aan sukses word in die Rapport deels aan ongunstige omstandighede, deels aan gebrek aan arbeidsaamheid en kennis toegeskryf. Op die kerknedersetting te Goedemoed, wat met aansienlike staatshulp gestig is, was daar in 1929 maar 'n 50 families, hoewel daar erwe vir sowat 90 was, en daar het 'n neiging onder nedersetters bestaan om die nedersetting te verlaat. Die erwe was egter klein, die watervoorsiening het heelwat te wense oorgelaat, en die administrasie van die nedersetting was 'n tydlank ook minder gelukkig. Die kerknedersetting te Lagersdrift, wat ook met staatshulp deur die kerk gestig is, het eweneens moeilikhede in sake watervoorsiening gehad. Ook hier was die erwe aanvanklik te klein, maar is later vergroot. Verder het nedersetters te ly aan malariakoors. Dieselfde geld vir die staatsnedersetting Ohrigstad. Dit is ook eers gedurende die laaste jare dat sorg gedra is vir die aanstelling van 'n bevoegde superintendent, wat die nedersetting behoorlik kan organiseer. Op die kerknedersetting te Olifantshoek is die erwe te klein. Op baie van die nedersettings het die nedersetters ook te kampe met swak bemarkingsfaciliteite vir hulle produkte.

[5] Voorbeelde van sulke nedersettings wat ek besoek het, is dié by Kopjes (1912, 100) en Indwe (1919, 150).

[6] Sien *Rapport van die Departement van Lande*, 1927-8, p. 4. (U. G. 6 — '29).

van landbou-nedersettings, is ongetwyfeld dié wat deur die Nederduits Gereformeerde Kerk op Kakamas uitgevoer is. Hierdie nedersetting, waarop daar vandag by die 500 nedersettersfamilies is, bestaan sedert 1899, en het blykbaar sowel tot voorbeeld vir ander kerknedersettings vir armblankes gedien as tot aansporing vir die staat om deur middel van landbou-nedersettings armblankes te rehabiliteer.[7] Die uiters vrugbare landbougrond waarop die nedersetters geplaas is, die betreklike grootte van die erwe, die goeie watervoorsiening en die gunstige klimaat — dit alles beteken die afwesigheid van omstandighede wat die sukses van meer as een van die ander landbou-nedersettings belemmer en wat dit moeilik sou maak om tot 'n regverdige oordeel te kom oor die potensialiteite van die armblanke self.

Op Kakamas rus die onus vir sy ekonomiese rehabilitasie in 'n hoë mate op die armblanke self. Teen 'n geringe dagloon moes die nedersetters selfs die groot watervore vir die besproeiing maak, hulle moes self hulle gronde vir bebouing voorberei, vir eie behuising sorg, en voorskotte is slegs in baie beperkte mate aan hulle gegee. Die leuse op Kakamas was en is dié van eiehulp; en die beginsel wat gevolg is, was om aan die nedersetters net genoeg hulp te gee om hulself deur eie harde inspanning te kan help en te kan opwerk. Om hierdie rede is van die begin af aan die klem gelê op 'n teenprestasie en is die nadelige gevolge wat elders behandel is, van hulpverlening in die vorm van liefdadigheid teengewerk, sodat ons by die nedersetters op Kakamas die sterke besef aantref dat die verder verbetering van hulle ekonomiese posisie uiteindelik op hulle eie skouers rus.

Uit die mate van materiële welvaart wat die nedersetters onder hierdie omstandighede uiteindelik bereik het, kan belangryke psychologiese gevolgtrekkinge vir die moontlikheid tot opheffing van die armblanke gemaak word. Dit kan nie betwyfel word nie dat die ekonomiese vooruitgang van Kakamas baie aansienlik is. In 1928 was die bruto inkomste per erfhouer gemiddeld £202 (netto £130), waarby nog die gebruik deur die erfhouer van sy eie produkte moet gereken word. „Regte" op erwe[8] is in die laaste jare deur nedersetters verkoop teen £600 tot £1,000. Die spoorweg wat deur die staat na Kakamas gebou is, het natuurlik heelwat tot die welvaart van die nedersetters en tot die styging in waarde van hulle erwe bygedra, maar in

[7] Ons sluit in ons bespreking die sogenaamde „plakkers" op Kakamas uit — d.w.s., armblankes wat daar woon, maar wat nie houers van erwe op die nedersetting is nie.

[8] Sien p. II — 108.

'n baie hoë mate is die ekonomiese vooruitgang tog toe te skryf aan die ywer en arbeidsaamheid van die nedersetters self.

Daar bestaan 'n belangryke verskil tussen die stelsel wat op Kakamas (en ander kerknedersettings) gevolg word, en dié wat veelal kenmerkend is van die staats-landbounedersettings vir armblankes, soos dié van Mamagalieskraal, Karos en Olifansrivier. Terwyl die kerk, weens die beperktheid van sy geldmiddele, geen groot finansiële hulp aan sy nedersetters kan gee nie, selfs as dit wou, het die veel ryker hulpbronne van die staat hom in staat gestel om aan sy nedersetters in veel ruimer mate hulp te gee. Genoemde staats-nedersettings oortref die kerknedersettings dan ook ver met betrekking tot wat *vir* die nedersetters gedoen word in sake behuising, voorskotte en lenings, watervoorsiening, gereedmaking van bougronde, trekdiere en boerderygereedskap.[9] Hierdeur word gebrekkige aanvanklike behuising vermy, en die faciliteite wat van die begin af aan aan die nedersetters gegee word, is daarop bereken om 'n sneller ekonomiese vooruitgang moontlik te maak as anders die geval sou wees.[10] Baie van die nedersetters het dan ook van die kans wat aan hulle gegee is, 'n goeie gebruik gemaak en het vooruitgekom. Terwyl daar die gevaar bestaan dat 'n te min aan hulp omstandighede vir die nedersetter só moeilik kan maak dat sy moed vroeër of later gebreek word, mag ons egter ook nie oor die hoof sien nie dat daar 'n besliste gevaar verbonde is aan 'n te veel aan hulp, naamlik, dat te min klem daarop gelê word dat die nedersetter homself moet help, waardeur by hom veel makliker die houding ontwikkel word om op die hulp van die staat te bou. Die staat het moontlik wel die voorneme gehad om van die nedersetter uiteindelik terugbetaling te eis vir die hulp wat aan hom gegee is, maar in werklikheid bestaan daar 'n besliste neiging om telkens weer die nedersetters te help as hulle in moeilikhede kom, deur die betaling van skulde aan die staat uit te stel of daarvan selfs kwytskelding te gee — 'n neiging wat versterk is deur die feit dat die nedersetters as stemgeregtigdes self politieke pressie kan uitoefen. Die vaste voorneme by die nedersetter om deur eie inspanning en arbeidsaamheid die beste gebruik te maak van die geleentheid wat aan hom gegee

---

[9] Aanvanklik het die staats-landbounedersetting van Zanddrift hierop 'n gedeeltelike uitsondering gevorm, en is van die begin af meer van die nedersetters self geëis; maar hierin is sedert 1930 verandering gemaak, sodat Zanddrift tans volgens dieselfde beginsels as die ander staats-landbounedersettings wat in die teks genoem is, bestuur word.

[10] Sien *Rapport van die Departement van Lande*, 1926-27, p. 114-6 (U. G. 17 — '28).

is, word hierdeur verswak, en in die plek daarvan ontstaan daar 'n gees van afhanklikheid van die staat, wat, as dit verder ontwikkel, uiteindelik vir die welslae van die nedersettings noodlottig sal word. Dit is juis hierdie gees van afhanklikheid wat in belangryke mate verantwoordelik was vir die mislukking van etlike staatsnedersettings in die Verenigde State.[11]

'n Kenmerk van die stelsel op Kakamas (wat ook deur ander kerknedersettings toegepas is) bestaan daarin dat die erwe nie in die volle besit van die nedersetters kom nie. Hulle kry slegs 'n taamlik uitgebreide „reg'' op die grond wat gebruik, winste en erflating betref. Ook kan hulle die „reg'' verkoop, maar slegs met goedkeuring van die bestuur. Die hoofmotief vir hierdie instelling was die vrees dat die nedersetters weens skulde wat hulle gehad het of kon maak, uit die grond sou raak as hulle volle besit daarvan sou kry.[12] Die erfhouers verlang daar sterk na om volle besit te verkry, en die kerkowerheid is blykbaar tans geneig om aan die versoek van die nedersetters gehoor te gee, deels omdat „dit nie moontlik is om die nedersetters altyd onmondig te hou nie,'' deels omdat hulle self die tegemoetkoming verdien het en getoon het dat die beperking van eiendomsreg nie meer nodig is nie.''

In hirdie verband moet speciale melding gemaak word van die maatreëls wat in die laaste jare op Kakamas getref is om die gewoonte om winkelskulde te maak en te laat oploop, teen te gaan. Die maatreëls gaan verder, en is van 'n ander aard as om eenvoudig 'n lae perk te stel aan die skulde wat by die nedersettingswinkels gemaak durf word. Op Kakamas word ten eerste in die nedersettingswinkels die kontantpryse opmerklik laer as die kredietpryse gehou, sodat die voordeel van kontante betaling so opvallend moontlik gemaak word. Ten tweede word nedersetters wat geen winkel- of ander skulde by die besturende kommissie het nie, op 'n erelys geplaas. Daar bestaan 'n duidelike verlange by die nedersetters om op die erelys te kom en so die goedkeuring van die owerheid weg te dra. Hoe-

[11] Vergelyk A. D. Luckhoff, *Federale Besproeiingskemas en Staatsnedersettings in die V.S.A.*, 1930, p. 27, 30, 37, 38.

[12] Op staatsnedersettings in die V.S.A. is dit dan ook juis wat plaasgevind het. Sien A. D. Luckhoff, *Federale Besproeiingskemas en Staatsnedersettings in die V.S.A.*, 1930, pp. 21-2. Sien ook die *Rapport van Gekozen Komitee over het Arm Blanke Vraagstuk*, 1906, p. 8, Getuienis van B. P. A. Marchand. (A. 10 — '06); en Minutes of Evidence, *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8, p. 8, Getuienis van F. S. Malan. (T. G. 13 — '08),; asook *Voorlopige Rapport van die Kakamas Kommissie van Ondersoek*, 1919, pp. 4-5. (U. G. 55 — '19).

wel dit voorkom dat skulde dan elders gemaak word, is die uitwerking van die maatreëls in hoofsaak baie gelukkig gewees.

Voordat die nedersetters in staat gestel word om die volle eiendomsreg op hulle erwe te kry, sou dit wenslik wees om vooraf die beperkte mate van selfbestuur wat hulle tans in kommunale sake besit uit te brei, sodat hulle die kans kry om ervaring van selfbestuur en vrywillige samewerking op te doen.

Op die nedersettings te Lagersdrift en Ohrigstad kon nedersetters nog tot onlangs nie die eiendomsreg op hulle erwe verwerf nie; maar nedersetters wat getoon het dat hulle, na die mening van die bestuur, met die eiendomsreg vertrou kan word, kan dit daar nou verkry. Die ervaring op laasgenoemde twee nedersettings toon aan dat die bestaan van hierdie moontlikheid as 'n prikkel tot verhoogde arbeid, sorgsaamheid en ondernemingslus dien.

Dat Kakamas in hoofsaak as 'n geslaagde onderneming moet beskou word, kan nie vir 'n oomblik betwyfel word nie.[13] Die meeste van die erfhouers is tans onafhanklike, sommige selfs welvarende landbouers. Hierdie resultaat is des te meer opmerklik, omdat baie van die nedersetters oorspronklik trekboere was wat 'n min of meer nomadiese lewe gelei het en ten dele van die jag bestaan het.[14] Op Kakamas het hulle aan discipline en aan 'n gereelde, arbeidsame lewe gewoon geraak, en die trekgees het verdwyn. Veral die vrouens, wat meer as die mans van die ontberinge van die trekkerslewe te lye gehad het, raak aan die gevestigde bestaan op Kakamas geheg. Die bedoeling wat die kerk met die stigting van Kakamas gehad het was dat dit as deurgangskool moes dien en nie as 'n permanente verblyfplek vir die nedersetters nie, maar in die praktyk het die nedersetting tot die laaste ontwikkel. In 1929 is informasie ingewin oor 300 nedersettersgesinne omtrent die tydperk wat elke familie van vaderskant al op Kakamas was. Die gemiddelde tyd was iets meer as 18 jaar.[15] Daar egter verskillende dele van Kakamas

---

[13] Dit is ook die oordeel in die *Voorlopige Rapport van die Kakamas Kommissie van Ondersoek*, 1919, p. 3. (U. G. 55 — '19).

[14] Sien die getuienis van B. P. A. Marchand op p. 66 van die *Rapport van Gekozen Komitee op Werk voor Blanke en Arbeidstoestanden*, 1913, p. 69. (S. C. 9 — '13).

[15] Die informasie oor die individuele huisgesinne is vir ons vriendelik versamel deur Mnr. M. Oosthuizen, die hoof van die Hoërskool op Kakamas. In die groep nedersettersgesinne wat in die teks genoem is, is dié wat van elders gekom het en waarvan die vaders „regte" op erwe op Kakamas gekoop het, nie uitgesluit nie. Mnr. Oosthuizen het ook vir ons die gegewens omtrent die koopprys wat vir „regte" betaal is en die gegewens wat in Tabel 9 saamgstel is, versamel.

op verskillende tye uitgegee is (1899, 1902, 1908, 1911, 1924 en 1925) gee dit 'n beter indruk van die tendens van die nedersetters om op Kakamas te bly as ons vermeld dat van 138 erwe wat in 1899 en 1902 uitgegee is, 83 nog in hande van die oorspronklike nedersetters of hulle afstammelinge is.[16]

Met die opheffing van die isolement gaan gepaard die moontlikheid tot die aankweek van 'n gees van samewerking onder die nedersetters. Hoewel 'n sekere mate van dwang eers uitgeoefen moes word om samewerking in sake van algemene belang tot stand te bring, het die nedersetters tog op hierdie manier die nut van die samewerking wat hulle verplig en onder leiding van die bestuur toepas, leer ken en waardeer.

Die kinders van die nedersetters groei op onder invloed van die tradisies wat op Kakamas gevorm is. Volgens die oordeel van die besturende amptenare steek die seuns in die reël dan ook gunstig as nedersetters by hul vaders af. Buitendien deel die kinders in die voordeel van die skoolfaciliteite waarvan

**Tabel 9. (Oor Kakamas) gee nering of werk van Seuns en Dogters.**

| Seuns. | | Dogters. | |
|---|---|---|---|
| Boer (vir 'n groot gedeelte as erfhouers of op die erwe op Kakamas) | 142 | Getroud | 153 |
| Werksaam op erf van ouers | 45 | Werk thuis by ouers | 61 |
| Arbeiders (behalwe aan die spoorweg) | 41 | Onderwyseresse | 47 |
| In spoorwegdiens. (Oor die helfte het die nodige onderwys vir promosie na die hoër range van die diens en het sulke promosie deels al bereik) | 29 | In hoërskool | 10 |
| Polisiediens | 10 | Winkel en kantoorklerke | 4 |
| Onderwysers | 19 | In huisdiens | 6 |
| Winkel- en kantoorklerke en dergelyke | 22 | Naaisters | 1 |
| In hoërskool | 16 | Geen verdienste (kranksinnig) | 1 |
| In ambagte | 13 | | |
| Totaal | 337 | Totaal | 283 |

[16] Informasie verskaf deur Mnr. J. W. Louw, superintendent van Kakamas.

Kakamas voorsien is, met die gevolg dat tot op sekere hoogte die moontlikheid vir ander beroepe vir hulle oopstaan. Deur middel van die skool-questionnaire het ons gegewens ingewin oor die kinders wat die primaire skool verlaat het, van 132 van die nedersettersfamilies wat as armblankes op Kakamas gevestig is. Bygaande tabel 9 gee die opsomming van die gegewens.

Opmerklik is die aantal wat tot onderwysers opgelei is, veral onder die dogters. Van die 120 dogters wat oorbly nadat ons dié afgetrek het wat getroud of op die hoërskool is, is daar 58, of 50%, wat in een of ander verdienste is. Van die seuns het 'n baie groot gedeelte in die boerdery gebly. Betreklike klein getalle bly oor nadat ons laasgenoemde, sowel as dié wat tot die arbeidersklas behoor, afgetrek het. Dié wat in polisiediens is, die onderwysers, dié wat as klerke en in die handel werk of 'n ander dergelyke verdienste het, en die wat tot ambagsmanne opgelei is of word, maak tesame slegs 64, of 19% van die totaal van 337 seuns uit. Vir hierdie omstandigheid is die groot afstande tussen Kakamas en die groter bevolkingcentra seker grotendeels verantwoordelik.

**Die noodsaaklikheid van seleksie.**

Ons moet nou nog die vraag stel in hoever ons die reg het om op grond van die resultate wat op Kakamas bereik is, algemene konklusies omtrent die moontlikheid tot opheffing van armblankes deur middel van sulke landbou-nedersettings te trek. Meer bepaald is die vraag of die sukses op Kakamas bereik is met 'n uitgesogte groep van nedersetters. Hierop moet 'n bevestigende antwoord gegee word, soos uit die volgende blyk. (1) Van die begin af aan moes, voordat 'n aansoek vir plasing op die nedersetting goedgekeur is, certifikate voorgelê word tot bewys nie alleen van werklike behoeftigheid nie maar ook van lidmaatskap van die Nederduits Gereformeerde Kerk en van 'n goeie karakter. Wat laasgenoemde twee punte betref, is ons nie in staat om te oordeel of daardeur 'n groot mate van skifting plaasgevind het nie, maar ander faktore wat hieronder aangegee word, het in die loop van tyd 'n natuurlike proces van seleksie laat plaasvind. (2) Aanvanklik moes toekomstige nedersetters self teen 'n geringe loon die harde werk verrig om die groot vore waardeur Kakamas van water voorsien word, te maak, en moes hulle die bougronde skoon en gelyk maak. Ook in ander opsigte was die lewe van die nedersetters nie gemaklik nie.[17]

[17] Sien die getuienis van B. P. A. Marchand, p. 127 (en verder), in die *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8. Sien ook pp. 172-3 van die genoemde rapport. (T. G. 13 — '08).

Daar is geen syfers beskikbaar omtrent die mate waarin die minder arbeidsame en ambisieuse hierdeur van die nedersetting weggehou is nie, maar dit is te verwagte dat op hierdie manier tog 'n mate van seleksie plaasgevind het. (3) In die loop van tyd het sommige van die nedersetters uitgeraak en was hulle nie in staat om die hure (wat per jaar gemiddeld £15 per erf bedra) en ander skulde aan die kerk te betaal nie. So het in die loop van die ses jare 1924 — 1929 alleen vier-en-dertig erwe aan die kerk teruggeval.[18] Hierdie proces van seleksie is duidelik daarop bereken om diegene van die nedersetters wat gebrek aan die nodige oorleg of arbeidsaamheid vertoon, uit te skakel. (4) 'n Klein aantal nedersetters het Kakamas verlaat weens ongunstige omstandighede op hulle erwe — by voorbeeld, weens versouting van hulle grond of ná groot verspoelings in 1925, wat baie skade op Kakamas aangerig het. Hierdie toestande het blykbaar daartoe meegewerk om nedersetters wat nie genoeg moed en volharding besit het om vol te hou en die moeilikhede te oorwin nie, te beweeg om Kakamas te verlaat. Hulle erwe is toe aan ander gegee. (5) Nie alle nedersetters was op den duur bereid om onder die tug en regulasies van die nedersetting te staan nie. Hulle was gewoond aan 'n vrye, veelal meer of min pastoraalnomadiese lewe, of hulle het onseker gevoel of hulle nie weens een of ander misstap uitgesit kon word nie. Dié wat om sulke redes die kans wat hulle gehad het, opgegee het, moet seker nie tot die beste type van nedersetter gereken word nie. (6) 'n Klein aantal is werklik uit Kakamas gesit weens dronkenskap of oortreding van die sedelike tugwette. (7) Veral in die laaste tyd het Kakamas 'n type van nedersetter aangetrek wat nie tot die eintlike armblanke-klas behoor nie, naamlik, persone wat 'n seker kapitaal besit en so 'n „reg" op 'n erf kon koop wat al gelyk gemaak en bewerk was.[19] Iets meer as 20% van die erfhouers op Kakamas is tans persone wat in die loop van tyd van buite af gekom en „regte" gekoop het teen 'n gemiddelde prys van ongeveer £380, hoewel daar in sommige gevalle aansienlik hoër pryse betaal is. (8) Die skoolfaciliteite wat die kinders op Kakamas geniet, vorm 'n motief vir die ouer met

[18] In sommige soortgelyke gevalle is aan hulle toegestaan om op die voorwaarde van 'n halwe aandeel van die produkte aan te bly.

[19] Volgens die tans bestaande regulasies van die nedersetting moet die koper geen grond elders en nie meer as £1,000 besit nie. Niemand word as koper toegelaat as daar goeie grond bestaan om aan te neem dat hy sy geld op onwettige wyse met diamante gemaak het nie, en hy moet getuigskrifte van lidmaatskap van die kerk en van goeie karakter voorlê.

verantwoordelikheidsgevoel om as nedersetter op Kakamas te bly of om 'n plek as nedersetter daar te kry.

Ons wil nie beweer dat die motiewe wat nedersetters daartoe beweeg om Kakamas te verlaat, altyd van dié aard is dat 'n keur van die geskiktes agterbly nie. Dit kom b.v. voor dat 'n nedersetter Kakamas verlaat om die feit dat hy nie die volle besit van sy erf kan kry nie en verkies om sy reg te verkoop om elders 'n eie plek te koop. Sy handelwyse sou ons dan nie sonder meer regverdig om hom as 'n swak type te beskou waarvan Kakamas só verlos word nie. Dit kon egter vantevore verwag word dat almaal hulself nie ewe goed sou kon aanpas aan die vereistes van 'n landbou-nedersetting nie; en dit is ook die ervaring wat op Kakamas gemaak is. Ons ontleding toon aan dat daar in die loop van tyd 'n seleksieproces op Kakamas plaasgevind het, sodat die methodes van rehabilitasie wat daar met so veel sukses gevolg is, nie op alle armblankes ewe goed van toepassing is nie.

Ook in verband met die ander landbou-nedersettings vir armblankes vind daar seleksieproeesse plaas. Op die ander landbou-nedersettings van die Nederduits Gereformeerde Kerk word certifikate van lidmaatskap van die kerk en van goeie karakter vereis — en ná die plasing van die nedersetters vind daar in die loop van tyd tot op sekere hoogte 'n dergelyke natuurlike seleksie van die meer geskiktes plaas soos dié op Kakamas.[20] Op die landbou-nedersettings van die staat word certifikate van goeie karakter vereis en word o.a. ook van loon-nedersettings as middel tot sifting gebruik gemaak. Ná voorlopige plasing op die staatslandbou-nedersetting moet die nedersetter nog 'n proef- en

[20] Ons mag hier die geval noem van die jongere kerk-landbounedersetting van Wilderness Heights naby George in die Kaapprovincie. Daar word in hoofsaak dieselfde beginsel soos op Kakamas gevolg en maak die nedersetters 'n swaar leerskool deur. Die erwe is klein (4 tot 6 morg) en is dikwels begroei met bome en bosse wat die nedersetters self moet wegruim, en intussen moet hulle ook sorg vir die beskeie oeste wat tog moontlik is, of vir 'n ander bestaan, totdat hulle grond behoorlik vir landbou gereed is. Baie van die nedersetters verkeer nog in 'n toestand van drukkende armoede, en die behuising is dikwels nog uiters primitief. Die naburige kerk-landbounedersetting van Olifantshoek was oorspronklik van dieselfde geaardheid as dié op Wilderness Heights nou nog is. Dit is opmerklik tot welke hoogte die beste deel van die nedersetters op Olifantshoek hulle opgewerk het — al is dit dan nie tot 'n toestand van welvaart nie, dan tog so dat hulle op eie bene staan. By hulle het daar blykbaar van die begin af aan die vaste voorneme bestaan om self „reg te kom."

leertyd van 'n paar jaar deurmaak voordat hy definitief as nedersetter goedgekeur word.[21]

Staats-landbounedersettings vir armblankes is gewoonlik dure ondernemings, en dit is wenslik om selfs die tydelike plasing aldaar van ongeskikte of minder geskikte nedersetters so ver as moontlik te vermy.[22] Daarom is dit wenslik om die voorafgaande seleksie strenger te maak as in die verlede die geval was, en om veel minder oor te laat aan die skifting wat plaasvind nadat plasing of voorlopige plasing geskied het. 'n Sorgvuldige studie van die vroeëre lewensloop van sollicitante om plasing kan hiertoe bydra. Ons noem die volgende as voorbeeld. Die Departement van Lande van die Unie het goedgunstiglik gegewens vir ons versamel, wat ons in onderstaande tabel saamvat en wat betrekking het op nedersetters wat in 1929 op die landbou-nedersetting te Mamagalieskraal gevestig was.

**Tabel 10. Klasse van Nedersetters op Mamagalieskraal.**

| | Klas I. | Klas II | Klas III. |
|---|---|---|---|
| Aantal Nedersetters.......... | 60 | 81 | 163 |
| Gemiddelde aantal plekke waarop vroeër woonagtig.... | 2.97 (100) | 3.46 (115) | 3.73 (126) |
| Gemiddelde ouderdom in jare... | 40.75 | 39.7 | 39.4 |

Die nedersetters is deur die Departement gerangskik in die klasse I tot III volgens dalende geskiktheid na die ervaring wat die Departement in die praktyk met die individue opgedoen het. Stel ons die gemiddelde verandering van woonplek in die geval van klas I van die nedersetters op 100, dan vind ons dat klas II gemiddeld 15% meer voor hulle plasing getrek het, en dat klas III voor hulle plasing gemiddeld 26% meer getrek het. Dit is nie aan te neem dat verskille in die gemiddelde ouderdom van die klasse die verklaring vir hierdie onderskeid kan wees nie, daar die klein verskille in gemiddelde ouderdom wat tussen die klasse bestaan, teen laasgenoemde hypothese pleit. As één

[21] Sien die *Rapport van die Departement van Lande*, 1926-27, p. 108, waar klem gelê word op die belang van die persoonlike faktor in die geskiktheid van persone as landbou-nedersetters (U. G. 17 — '28).

[22] Gebrek aan 'n behoorlike stelsel vir die uitsoek van geskikte nedersetters het veel daartoe bygedra om staats-landbounedersettings in die V.S.A. te laat misluk; terwyl sorgvuldige seleksie in die geval van die nedersettings van H. MacRae veel tot die sukses van hulle bygedra het. Sien A. D. Luckhoff, *Federale Besproeiingskemas en Staatsnedersettings in die V.S.A.*, 1930, pp. 23, 31, 33.

indikasie van geskiktheid behoort dus in aanmerking geneem te word die mate waarin 'n sollicitant om 'n plek op 'n landbou-nedersetting van woonplekke (plase, dorpe of stede) verander het, naamlik só dat veel wisseling teen hom tel. Ook behoort gebruik gemaak te word van die middele wat die toegepaste psychologie tans bied, om persone uit te soek wat die nodige eienskappe besit om suksesvolle landbou-nedersetters te kan word.

## HOOFSTUK XI

# DIE ARMBLANKE IN DIE DORPE EN STEDE.

**Motiewe vir die trek na die dorpe en stede.**

Ons het hierbo aangetoon dat die mentaliteit wat ontwikkel is deur die trek weg van die beskawingcentra en deur die lewe in isolement, van diepgaande belang vir die armblanke-vraagstuk is. 'n Ander belangryke fase in die ontwikkeling van die vraagstuk word reeds gedurende die laaste tien jaar van die neentiende eeu merkbaar, naamlik 'n beweging van verarmde plattelanders na die dorpe en stede. Die opvatting word soms verkondig dat die motiewe vir hierdie beweging bestaan uit gemaksug, uit die aantreklikheid van 'n korter werkdag en uit die begeerte na die plesier en geselskap van die dorps- en stadslewe. Terwyl daar in sommige gevalle 'n sekere mate van waarheid in hierdie opvatting skuil, raak dit seker nie die dieper kern van die saak nie. Die armblanke beland in die stad as ongeskoolde arbeider en maak as sodanig daar geen maklike bestaan nie. Die eise wat aan werklus en werkvermoë gestel word, is oor die algemeen sekerlik nie laer nie, maar eerder hoër as op die platteland, nieteenstaande die feit dat daar op die plase en kleiner dorpies nie vasomskrewe perke aan die aantal werksure per dag gestel is nie. Een van die verskynsels van die aanpassing van die armblanke aan die stedelike lewe bestaan juis uit die gewoonte om hard en gereeld te werk wat daar ontwikkel word — 'n proces waarvan die armblanke self bewus is en wat hy self soms aandui met die plat maar tekenende uitdrukking: „Hier moet 'n mens werk of vrek!" Afgesien van uitsonderings (soos in die geval van hoër betaalde mynwerkers) is die verdienste van die armblanke in die dorpe en stede in die reël veels te laag om hom in staat te stel om veel van die plesier daar te kan bekostig. In gesprekke met lede van hierdie klas het dit dan ook oor en oor geblyk dat baie van hulle graag na die plase sou wil teruggaan as hulle „maar 'n kansie kon kry," maar dat toestande daar vir hulle onuithoudbaar geword het en dat hulle beter bestaansmoontlikhede in die stede gevind het.

Soms, weer, word dit voorgestel asof die armblanke-vader met sy huisgesin na die dorpe en stede trek omdat sy kinders

daar 'n verdienste kan kry. Hierop kan hy dan ook teer, en so word hy bevry van die noodsaaklikheid om self te werk. Dat dergelyke gevalle voorkom, wil ons nie ontken nie; maar hierdie gedrag is sekerlik nie as typies te beskou nie, en die hierbowe gegewe voorstelling plaas die werklike toestand in 'n skewe lig. Die armblanke-familie neig daar sterk toe om in die dorpe en, miskien veral, in die stede 'n ekonomiese eenheid te vorm, waarvan al die lede wat daartoe in staat is, probeer om 'n verdienste te kry en by te dra tot die gesamentlike koste van die huishouding.

As van ondergeskikte belang moet ook die motief beskou word om in die dorpe of stede liefdadigheidshulp in een of ander vorm te kry. Dit kom voor dat armblankes na 'n bepaalde dorp of stad trek „omdat die mense jou daar so goed behandel." Maar selfs in sulke gevalle het ons eerder te doen met die beweegrede vir 'n bepaalde keuse as met die fundamentele motief waarom die plaas verlaat word, naamlik die toestand van toenemende armoede en drukkende behoeftigheid waaronder die armblanke-huisgesin dikwels op die plaas moet lewe. Soms word dit selfs onmoontlik om daar nog 'n bestaan te vind. Ook om ander redes kan bepaalde dorpe of stede 'n speciale aantreklikheid besit — by voorbeeld, omdat daar besondere pogings in die werk gestel word om arbeid aan blankes te verskaf, omdat watererwe daar maklik verkrygbaar is waarop tuin gemaak kan word, omdat die lewe daar betreklik goedkoop is of omdat 'n tydelike „sitplekkie" daar te vinde is vanwaar die diamantdelwerye maklik bereik kan word as nuwe velde vir ontginning geproklameer word.

Speciale melding dien gemaak te word van die begeerte om „kontant" geld te verdien as 'n motief vir die verhuising na dorpe en stede, hoewel hierdie motief nie as 'n op sigself staande beskou moet word nie, maar as 'n speciale vorm van die fundamentele motief wat die hele beweging veroorsaak. Die kontant lone is, veral in die stede, heelwat hoër as dié wat in die reël op die plase betaal word, 'n toestand waartoe baie bygedra is deur die invoering van minimum lone in allerlei stedelike bedrywe. Op die plase geskied betaling in hoë mate deur middel van vrye behuising, vrye gebruik van water en brandstof en in voorsiening van voedsel. Vir die eenvoudige armblanke op die platteland, met geen of maar 'n gebrekkige besef van die hoë lewenskoste veral in die stede, het die betreklik hoë kontant lone wat daar verdien kan word, dus dikwels 'n groot aantreklikheid. Deur die bywoner wat om 'n deel boer, of deur die besitter van 'n klein stukkie van 'n verdeelde plaas

word selfs betreklik lae kontant lone in die dorpe en stede dikwels verkies, solank soos hulle maar gereeld is, bo die onsekerheid van die inkomste met die boerdery wat die wisselvalligheid van die klimaat soms veroorsaak.

Die fundamentele verband wat daar tussen die verarming op die plase en die trek na die dorpe en stede bestaan, het hierdie beweging van die begin af aan gekenmerk. So het die runderpes in 1896 die proces verhaas wat reeds van te vore stadig aan die gang was. Deur die runderpes is swaar verliese aan grootvee in dele van Suid-Afrika veroorsaak. Baie bywoners wat nog tot 'n paar jaar van te vore met transportry 'n verdienste gevind het maar dit reeds grotendeels deur die spoorweë wat sedert 1892 en 1895 tussen Johannesburg en verskillende kushawens gelê is, verloor het, het deur die pes die vee verloor waarmee hulle nog op die plaas 'n bestaan gemaak het. Plaaseienaars wat ook deur die runderpes verarm is, kon dit nie bybring om hulle bywoners op die plase te onderhou nie, met die gevolg dat die bywoners moes padgee na die stede en dorpe. Toe kom, gedurende 1899 — 1902 die katastrofe van die Engelse oorlog, wat in die noordeliker dele die besit vernietig het wat die grondbesittende boer gehad het aan vee, boerderygereedskap en geboue, sodat hy net sy kaal grond oorgehou het, wat hom egter tog die moontlikheid gelaat het om 'n nuwe bestaan op te bou. Die posisie van die bywonerklas was baie ongelukkiger. Ná die vredesluiting was daar sowat 'n 10,000 persone van hierdie klas wat geen besit meer gehad het waarmee hulle soos voorheen 'n bestaan op die plase kon maak nie, en wat die verarmde plaaseienaars ook nie daar kon opneem nie. Van hulle het die grootste gedeelte eindelik as armblankes in die dorpe en stede beland.[1]

Die langdurige droogtes waardeur gedeeltes van die Unie, veral dele van die Kaapprovincie en van die Westelike Transvaal, herhaaldelik geteister word, was reeds lank 'n oorsaak van die allergrootste belang om verarming op die plase teweeg te bring en om die stroom na die dorpe en stede te laat aanhou en toeneem. Die groot verliese aan vee, wat hulle telkens weer gely het, en die mislukking van oeste, wat soms jaar ná jaar voorgekom het, het selfs baie boere wat eers in besit van groot plase was, tot armblankes gemaak. Weer is dit egter die nie-grondbesittende wat die swaarste getref is, nie alleen deur direkte verliese as gevolg van droogtes nie, maar ook deurdat die plaas-

[1] Sien die *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-8, p. 11-12. (T. G. 13 — '08).

eienaar sy weivelde, wat as gevolg van droogte en uittrapping al meer agteruitgaan, soveel moontlik vir sy eie vee wou hou en daarom die „loopreg" wat hy eers aan die bywoner gegee het, in die loop van tyd meer en meer ingekort en selfs heeltemaal geweier het. Die verdeling van plase het ook die uitwerking dat die veebywoner uitgeskakel word, omdat daar nie meer plek vir almaal op die kleiner plaas is nie, veral waar sy eie getalle deur natuurlike aanwas buitendien vermeerder. Hy het dus al geruime tyd meer en meer gesak van die posisie van bywoner (in die eintlike sin van die woord) tot dié van plaashuurling. Met die omheining van plase het die blanke se dienste as veewagter in toenemende mate oorbodig geword, en die gebruik van arbeidbesparende plaasmachinerie het daartoe meegewerk om hom op die plaas oortollig te maak.[2] Buitendien het hy as huurling direk die konkurrensie teen hom gekry van die goedkoop gekleurde arbeider, wat die lone op die platteland baie laag hou. Selfs in sommige streke waar die boere meer en meer van die veeboerdery na die meer arbeid vereisende landbou oorgeslaan het, het plase dikwels deur verdeling kleiner geword en het die plaaseienaar dus minder die samewerking van die saaibywoner nodig gehad, of het hy in elk geval onwillig geword om hom op die plaas te hou, tensy hy meer as gewoon bekwaam en hardwerkend was. In hierdie laaste verband is dit opmerklik dat in die suidwestelike, reeds lank deur blankes bewoonde dele van die Kaapprovinsie, waar daar 'n tradisie van arbeidsaamheid is, die bywonerstelsel op landbouplase in sommige distrikte nog taamlik verbreid is. In die oostelike Vrystaat en op die Hoëveld van die Transvaal, waar die klimaat en reënval 'n sterk ontwikkeling op landbougebied moontlik maak — wat in die laaste tyd dan ook plaasvind — het die bywoner in die eintlike sin van die woord al vir 'n groot gedeelte verdwyn, d.w.s., as iemand wat om 'n deel saai. Dit is wel waar dat in hierdie dele naturelle-arbeid in ruime mate beskikbaar is en dat die posisie in soverre van dié in die suidwestelike dele van die Kaapprovinsie verskil; maar van bevoegde sy is oor en oor aan ons verseker dat daar nog kans is vir die hardwerkende bywoner om daar 'n goeie bestaan te maak maar dat daar in al te veel gevalle juis aan arbeidsaamheid gebrek is. Dit moet egter uit die voorgaande duidelik wees dat die nie-grondbesittende wat die plaas verlaat het, aldaar veelal met

---

[2] J. M. Gilette, *Rural Sociology*, 1928, p. 99, voer hierdie laaste faktor aan as een wat in die Verenigde State van Amerika meegewerk het om die trek van die plase na die stede ook daar te veroorsaak.

K

'n reeks van omstandighede te kampe gehad het waaroor hy geen beheer had nie en wat hom uiteindelik wanhopig gemaak het oor die moontlikheid om op die plaas nog 'n bestaan te vind.

**Die aanpassing in die groter dorpe. Vergelyking van die eerste en tweede geslag.**

Naas die trek na die stede is daar 'n trek van 'n deel van die verarmdes na die dorpe. Hulle probeer om daar 'n verdienste te kry met werk waarvan hulle ten minste 'n sekere mate van kennis en ervaring het, of waarvoor 'n besondere skoling nie 'n vereiste is nie. Veral in die kleiner dorpies is die moontlikhede om 'n taamlike verdienste te kry beperk, en dikwels verkeer hulle daar in groot armoede. Die gevolg is dat baie uiteindelik ook hulle toevlug tot die groot stede neem.

Ons het die nering of werk nagegaan van (1) 169 nog lewende vaders wat met hulle huisgesinne van die plase na 'n paar van die dorpe getrek het, en (2) van 225 van hulle seuns. Dit het gebeur deur middel van die skole, deurdat die skoolkinders, onder kontrole van die onderwysers en waar nodig met

**Tabel 11 gee die nering of werk aan van Vaders en Seuns (Dorpe).**

| Nering of Werk | Vaders | Seuns |
|---|---|---|
| Geen nering (of sonder verdienste | 2 ( 1.2%) | 10 ( 4.5 %) |
| Arbeiders | 60 (35.6 %) | 38 (16.9 %) |
| Spoorweg (nie arbeiders) | 6 ( 3.6 %) | 16 ( 7.1 %) |
| Ambagswerk | 44 (26.0 %) | 62 (27.6 %) |
| Delwers | 15 ( 8.9 %) | 5 ( 2.2 %) |
| Mynwerkers | 5 ( 2.9 %) | 12 ( 5.3 %) |
| Vervoer | 10 ( 5.9 %) | 9 ( 4.0 %) |
| Tuiniers | 8 ( 4.7 %) | 1 ( .4 %) |
| Opsigters | 15 ( 8.9 %) | — — |
| Polisie, tronkbewaarders | — — | 12 ( 5.3 %) |
| Op Hoër of Normaalskool | — — | 16 ( 7.1 %) |
| Op plase | 1 ( .6 %) | 15 ( 6.7 %) |
| Posbodes en telegrambestellers | — — | 5 ( 2.2 %) |
| Handel | 3 ( 1.7 %) | 21 ( 9.4 %) |
| Onderwysers | — — | 3 ( 1.3 %) |
| Totaal | 169 (100 %) | 225 ( 100 %) |

In die eerste kolom word die nering of werk aangegee, in die tweede kolom kom die aantal en percentasie vaders, en in die derde kolom die aantal en percentasie seuns wat reeds die primaire skool verlaat het, wat in die verskillende klasse val.

speciale hulp van die ouers die gewenste informasie in 'n questionnaire-vorm ingevul het.[3] Bygaande tabel 11 gee besonderhede aan.

Wat die vaders betref, moet die percentasie van 1.2 wat in die eerste ry aangegee is, opgevat word in dié sin dat hulle geen nering het nie (d.w.s., niks of feitlik niks verdien nie) en nie as volledige opgaaf van die mate van werkeloosheid nie. Die grootste afsonderlike percentasie is dié van die arbeiders (35.6 %). Van hulle is 'n groot gedeelte spoorwegarbeiders. 'n Ander klein groepie van 3.6% het op die spoorweg al 'n beter posisie bereik (soos dié van voorman, ploegbaas, rangeerder en pompman, maar daar is ook een machinis en een treinkondukteur onder hulle). Met betrekking tot die 26.0% wat ambagswerk doen, moet daarby gevoeg word dat baie nie behoorlik geskoolde werksmanne is nie. Hulle verrig veral messelwerk, smidswerk, skilderwerk, skrynwerk of werk in slaghuise— d.w.s., werksaamhede waarvan hulle 'n sekere mate van kennis en vaardigheid op die plase opdoen en wat die plaasbewoner dikwels self op die plaas moet kan verrig. Vir die delwers- en mynwerkersberoepe, soos dit deur hulle uitgeoefen word, is min speciale skoling nodig. Onder „Vervoer' word enkele huurmotorbestuurders ingesluit, maar andersins beteken dit die vervoer van goedere met waens en karre, wat hulle ook van die plaaslewe af ken. Laasgenoemde geld ook vir die werk van die tuinier. Met „Opsigters'' word bedoel opsigters van skoolgeboue, kerkhowe en dergelyke meer — poste waarvoor speciale bekwaamheid nie nodig is nie en waarin ouer mans dikwels aangestel word „om hulle te help.'' Daar is een geval van 'n inkomeling van 'n plaas wat tans as nedersetter op Potchefstroom boer. Die 1.7% wat onder „Handel'' geplaas is, is smouse van groente en dergelyke op klein skaal.

In genoemde questionnaire is ook die vraag gestel: hoe lank is die familie al van die plaas weg? Bygaande tabel 12 gee 'n opsomming van die antwoorde.

Hieruit blyk dat 'n aanmerklike aantal nie lank voor ons navraag hulle intrek in die dorp geneem het nie, 'n feit wat in aanmerking geneem moet word by die beoordeling van die ekonomiese aanpassing van die kinders aan die dorpslewe, daar die ouer kinders wat op die plaas groot geword het, minder geleentheid gehad het om vir dorpsberoepe of ambagte opgelei te word.

As ons oorgaan tot die derde kolom van tabel 11, dan is dit

[3] In hoofsaak is die gegewens, wat in 1929 versamel is, afkomstig van Potchefstroom en 'n paar naburige dorpe.

**Tabel 12 gee aan hoe lank gelede die Familie die Plaas vir Dorp verlaat het.**

| Aantal families | Hoe lank gelede die plaas verlaat is |
|---|---|
| 28 | 3 jaar of minder |
| 31 | 4- 6 jaar |
| 21 | 7- 9 „ |
| 30 | 10-12 „ |
| 25 | 12-15 „ |
| 34 | meer as 16 jaar |
| Totaal 169 | |

onmiskenbaar dat daar 'n groter mate van suksesvolle ekonomiese aanpassing by die seuns plaasvind as by die vaders. Weliswaar is daar 4.5 % van die seuns nie in 'n verdienste nie, maar hier moet ons o.a. in ag neem dat nie alle seuns wat die skool verlaat, meteens werk kry nie. Opmerklik is die daling in die aantal arbeiders, want slegs nog 16.9 % van die seuns is arbeiders, in vergelyking met 35.6 % van die vaders. Die percentasie (7.1) seuns wat in die spoorwegdiens hoër posisies as arbeiders beklee, is sowat tweemaal so groot as in die geval van die vaders, waarby in aanmerking moet geneem word dat sommige van die seuns klerklike werk doen, wat by hierdie groep van vaders skaars voorkom. Die percentasie (27.6) seuns wat ambagswerk doen, is wel nie veel groter as in die geval van die vaders nie; maar hier kan ons veilig aanneem dat die verhouding gunstiger vir die seuns sal wees as ons ons beperk tot werklik geskoolde ambagsmanne, en bowendien kom 'n reeks van ambagte onder die seuns voor wat nie of slegs by uitsondering by die vaders voorkom, soos dié van haarknipper, motor-werktuigkundige, verpleger en hotelbediende. Delwers en mynwerkers saam vorm in die geval van die seuns slegs 7.5%, teenoor 11.8% in die geval van die vaders; en ons kry 'n gelyksoortige daling onder die hoofde „Vervoer'' en „Tuiniers,'' waarby nog kom dat die seuns in hoër mate by die motorvervoer werksaam is. Die verdwyning van opsigters onder die seuns is reeds verklaar, naamlik deurdat poste van hierdie soort by voorkeur aan ouer mans gegee word. 'n Klompie nerings kom slegs onder die seuns voor, en hierdie gevalle vorm 8.8% van die totaal (polisie, tronkbewaring, pos- en telegramdiens en onderwys). Van die seuns was 7.1% in die hoërskool of (in een geval) in die normaalskool, ten tyde van die opname. Dit kan met sekereheid aangeneem word dat die

opvoedkundige kwalifikasie van die seuns gemiddeld hoër is as dié van hulle ouers. Teenoor 1.7% van die vaders wat in die handel werksaam is, het ons 9.4% in die geval van die seuns. Laasgenoemde is meestal winkelklerke, gewoonlik nie in posisies met hoë betaling nie. Van die seuns was 6.7% op plase werksaam, dikwels as voormanne.

Die volgende is 'n opsomming van die antwoorde wat verkry is deur middel van voormelde questionnaire omtrent 212 dogters van dieselfde groep van vaders: 99, of 46.7%, was reeds getroud, en 47, of 22.2% was „thuis'' — d.w.s., was nie in 'n verdienste nie; 20, of 9.4%, het betrekkings gehad as winkelklerke, tiksters en dergelyke; 5, of 2.4%, was in die klere- en modemaakstersvak; 7, of 3.3%, was in teekamers werksaam; 9, of 4.2%, was in die huisdiens of op 'n huishoudskool; 5, of 2.4 %, was verpleegsters; 11, of 5.2 %, was in die hoërskool; en 2, of .9 %, was onderwyseresse; 7, of 3.3 %, was werksaam in suiwel- en ander fabrieke en dergelyke plekke. Uit die getal van 113 wat nie getroud was nie, was 66, of 58.4 %, dus in 'n verdienste. Ook in die stede is die tendens onder die dogters om 'n verdienste te probeer kry, duidelik merkbaar.

In die questionnaire is die vraag ook gestel welke standaard elk van die broers of susters wat reeds van skool was, deurgekom het. Sulke standaards is aangegee vir 332 gevalle — d.w.s., vir 167 seuns en 165 dogters. Onderstaande tabel gee die resultaat weer.

**Tabel 13 gee die Skoolstandaard aan van Seuns en Dogters wat reeds van Skool is (Dorpe).**

| | Standaard gemaak | | | | | | | | | | | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | 1 en onder | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 | bo 10 | |
| Seuns | – | 4 | 2 | 15 | 35 | 66 | 19 | 12 | 7 | 5 | 2 | 167 |
| Dogters | – | 1 | 9 | 9 | 25 | 91 | 15 | 7 | 1 | 5 | 2 | 165 |
| Totaal | – | 5 | 11 | 24 | 60 | 157 | 34 | 19 | 8 | 10 | 4 | 332 |
| Percent | – | 1.5 | 3.3 | 7.2 | 18.1 | 47.3 | 10.3 | 5.7 | 2.4 | 3.0 | 1.2 | 100 |

Uit die tabel blyk dat 232, of 72.1 %, standaard VI gemaak het voordat hulle die skool verlaat het. Ons wil hier verwys na die verstandstoetsopname oor armblanke-kinders wat in Hoofstuk XII gegee word. Uit hierdie opname blyk dat 23.3%

armblanke-kinders nie die intelligensie-kwosiënt van 85 het nie wat ons ongeveer as onderste grens kan stel vir die verstandelike vermoë om standaard VI te maak. In die geval van die onderhawige groep is hierdie standaard deur 100, of 28.9 %, nie gemaak nie, sodat verstandelike onvermoë in hoofsaak verantwoordelik moet gehou word vir die lae peil van opvoeding wat hierdie deel bereik het. Daar standaard VI in die reël vandag voorvereiste is om uit die klas van ongeskoolde arbeiders te kan kom, moet ons in die gebrek van verstandelike vermoë een van die oorsake soek vir gebrekkige ekonomiese aanpassing aan die dorpslewe.

**Die aanpassing in die stede. Gegewens omtrent arbeidsoekendes.**

Ons gaan nou oor tot die bespreking van die vraag na die aanpassing van die armblankes in die stede. Hulle toestand daar is soms al in baie donker kleure geskilder.[4] Ons eie waarnemings en gegewens het ons daartoe gebring om sulke skilderinge as oordrewe voorstellinge van die werklike toestand te beskou, maar dit kan nie ontken word nie dat hulle 'n sekere mate van waarheid bevat.

'n Eerste groep van gegewens is verkry[5] deur die vriendelike hulp van die Johannesburgse Arbeidsbureau van die Departement van Arbeid van die Unie. Die individuele informasiekaarte is voor die hand geneem van (1) 176 manlike inkomelinge in die stad wat van plase afkomstig was en by die bureau kom aansoek doen het om werk, en (2) van 253 manlike inkomelinge in die stad wat van plattelandse dorpe gekom het, maar nie van plase nie. In die geval van 149 van groep (1) was op die kaarte aangegee hoe lank gelede hulle die plase verlaat het. Die besonderhede word in tabel 14 opgesom.

Die leeftye van die werksoekendes van groep (1) en (2) word in tabel 15 aangegee.

Ons kry vir groep 1 dus[6] 'n gemiddelde ouderdom van 29.3 jaar as dié waarop die plaas verlaat is. Op hierdie ouderdom is 'n betreklik groot aantal seker al getroud gewees. In elk geval was 108, of 61.4 %, getroud ten tyde van die aansoek

---

[4] Vergelyk, b.v., *Rapport van Werkeloosheidskommissie*, 1922, p. 3. (U. G. 17 — '22); ook *Verslag van Gekozen Komitee op Werk voor Blanken en Arbeidstoestanden*, 1913, p. XI. (S. C. 9 — 13). Sien ook p. 11 — 86 tot 87.

[5] In Aug., 1929.

[6] Ons neem aan dat die syfer 6.6 van Tabel 14 ook nagenoeg korrek sal wees vir die volle groep van 176 persone.

**Tabel 14 gee aan hoe lank gelede die plaas verlaat is deur Arbeidsoekendes in Johannesburg.**

| Hoe lank gelede die plaas verlaat? | Aantal Gevalle |
|---|---|
| Minder as een jaar.............. | 38 |
| 1 tot 2 jaar.................... | 23 |
| 3 „ 10 „ .................... | 50 |
| 11 „ 19 „ .................... | 27 |
| 20 jaar en meer.................. | 11 |
| Nie aangegee nie................ | 27 |
| Gemiddeld (vir 149) : 6.6 jaar | Totaal 176 |

om werk, en daar was iets oor die 3 kinders gemiddeld per familie. Dit kan veilig aangeneem word dat die onmoontlikheid om 'n familie op die plaas te onderhou een van die sterkste beweegredes was vir die trek na die stad. Hulle het die plaas verlaat op 'n ouderdom waarop dit te laat vir hulle was om 'n ambag in die stad te leer, en volgens die informasie-kaarte is die percentasie geskoolde ambagsmense in hierdie groep dan ook prakties gelyk aan nul te stel. Hulle opvoedkundige kwalifikasies is swak. Uit 163 gevalle waaroor informasie op die kaarte beskikbaar was, het slegs 95, of 58.3 %, standaard V of

**Tabel 15 gee aan die Leeftye van Arbeidsoekendes in Johannesburg wat van die Platteland ingetrek het.**

| Leeftye | Groep 1 | Groep 2 |
|---|---|---|
| | Aantal gevalle | Aantal gevalle |
| 18-20 jaar ............... | 16 | 40 |
| 21-25 „ ............... | 38 | 84 |
| 26-30 „ ............... | 18 | 30 |
| 31-35 „ ............... | 19 | 27 |
| 36-40 „ ............... | 22 | 26 |
| 41-45 „ ............... | 20 | 17 |
| 46-50 „ ............... | 20 | 11 |
| 51 jaar en bokant........ | 23 | 18 |
| Totaal.................... | 176 | 253 |

Gem. oud. van Groep 1 : 35.9 jaar.
Gem. oud. van Groep 2 : 30.4 jaar.

'n hoër standaard gemaak; en van hierdie aantal het slegs 48, of 29.5 % van 163, standaard VI of 'n hoër standaard gemaak. Die groep is dus te beskou as bestaande uit ongeskoolde arbeiders. Volgens die kaarte is sowat 71.0% van minstens goeie fysiek en in hierdie opsig geskik vir harde liggaamlike werk. Nog 'n 10.2 % het 'n taamlike fysiek.

Van 281 soorte werk wat deur groep 1 volgens die kaarte kon gedoen word en verkry is sedert hulle die plase verlaat het, gee ons besonderhede in kolomme 1 en 2 van tabel 16 aan.

**Tabel 16 gee die soorte werk gedaan deur Arbeidsoekendes in Johannesburg aan.**

| Werk gedaan | Groep 1 | Groep 2 |
|---|---|---|
| | Aantal | Aantal |
| Arbeiders (by voorbeeld, op die spoorweg, by spoorweg- en padaanleg, by telefoonaanleg, by konstruksiewerk op Hartebeestpoortdam | 166 | 195 |
| Mynwerkers | 23 | 30 |
| Delwerye | 25 | 17 |
| Transport | 4 | 25 |
| Smouse en dergelyke | 9 | 32 |
| In die laer range op die spoorweg | 6 | 12 |
| Polisiediens en tronkbewaringsdiens | 7 | 6 |
| Klerklike werk | — | 7 |
| Handlangers in ambagte | 20 | 76 |
| Plantasies en nedersettings | 8 | 28 |
| Betreklik goed geskoolde ambagsmense | — | 6 |
| Deelgeneem aan wêreldoorlog | 11 | 11 |
| Fabriekswerk | — | 11 |
| Totaal | 281 | 456 |

Ons gee hieronder 'n paar typiese gevalle aan volgens die informasie wat op die kaarte van die Arbeidsbureau ingevul is.

1. A.F.S., 50 jaar oud. Getroud, met 6 kinders. Minimale skoolgang gehad. Eers op 'n plaas in die distrik Oudtshoorn gewerk. Toe as mynwerker 14 jaar lank ondergronds gewerk. Ontslaan weens Phthisis. Toe smous van groente en los werk as tuinwerker.
2. J. J. D., 31 jaar oud. Goeie fysiek. Standaard VI gemaak. Getroud, met 3 kinders. Ná hy skool verlaat het, het hy op 'n klein plaas naby Linden gewerk tot 1919.

Toe in diens van 'n dorpswinkelier as algemene handlanger tot 1923. Daarna na Johannesburg, waar hy in Januarie 1924 in die Arbeidsbureau geregistreer is as werksoekende. Van Augustus 1924 tot Junie 1925 op Johannesburgse onderstandswerk. Op spoorweë as arbeider vir 6 maande tot 1927. Daarna in diens van die Johannesburgse Municipaliteit van April 1927 af.

3. P. B. v. d. L., 34 jaar oud. Taamlike fysiek. Standaard V gemaak. Getroud, met 4 kinders. Gewerk as plaasarbeider in die distrik Ventersdorp. In 1916 na Johannesburg gekom en los werk in die bouvak gedoen. Op Johannesburgse onderstandswerk van Februarie 1924 tot Mei 1924. Daarvan ontslaan en vir die Johannesburgse Municipaliteit gewerk van Mei 1924 tot April 1925. Daaruit sy ontslag geneem en op 'n goewermentsplantasie nedersetting 'n tydjie gewerk, maar as medies ongeskik na Johannesburg teruggekeer. Toe weer vir die Johannesburgse Municipaliteit gewerk van Maart 1928 tot April 1929, toe die werk opgehou het.

Groep 2 bestaan uit 253 manlike persone wat, soos reeds aangegee, nie self direk van plase afkomstig is nie, maar van die plattelandse dorpe. Andersins toon groep 2 veel ooreenstemming met groep 1. Die leeftye ten tyde van ons ondersoek is in tabel 15 aangegee. Van hierdie groep was 125 al getroud, d.w.s., 49.6%, met gemiddeld nagenoeg 2½ kinders per familie. Dit is aan te neem dat die moeilikheid om 'n eie familie veral op die kleiner dorpies te onderhou weer 'n belangryke rede was vir die trek na die stad. Kolomme 1 en 3 van tabel 16 gee aan watter soorte werk deur hierdie groep gedoen kon word en verkry is, en toon aan dat die percentasie wat as geskoolde werkers beskou kan word, ook in die geval van hierdie groep nie ver van nul verwyderd is nie. Hulle opvoedkundige kwalifikasies is van dieselfde aard as in die geval van groep 1, want slegs 127, of 50.2%, het Standaard V of 'n hoër standaard gemaak, en 27, of 10.7%, het Standaard VI of 'n hoër standaard gemaak. Ook groep 2 bestaan dus byna sonder uitsondering uit ongeskoolde arbeiders. Sowat 72.4% van groep 2 het minstens 'n goeie fysiek en nog 10.2% 'n taamlike fysiek.

As ongeskoolde arbeider voel die type van armblanke waarvan groepe 1 en 2 representatief is, direk die konkurrensie van die gekleurde; en in onderhoude wat ons met 'n aantal van hierdie mense gehad het, is dan ook dikwels deur hulle oor hierdie toestand gekla, waarop in officiële rapporte al dikwels gewys is. Hulle kry 'n sekere mate van verligting deurdat sekere

ongeskoolde werk soms vir hulle gereserveer word, en dan teen lone wat somtyds twee tot drie keer hoër is as dié wat die gekleurde sou ontvang. So kom dit by voorbeeld voor dat die staat self sulke werk verskaf; of daar word werk deur die staat aan partikuliere ondernemers gegee en met 'n speciale subsidie of andersins gesteun, op voorwaarde dat alleen blankes geëmplojeer word teen bepaalde lone. Dit blyk dat die meeste as ongeskoolde arbeiders bevredigende werk doen, en dat 'n seker aantal die nodige bevoegdheid besit om eindelik as voormanne aangestel te kan word. Laasgenoemde word deur 'n groot aannemer van bouonderneminge, iemand wat veel ervaring met blanke arbeid het, op 10% geskat. Dit is opmerklik dat van hierdie twee groepe baie min fabriekswerk gedoen het. In Port-Elizabeth is die toestand anders, waar baie van hierdie klas in die motorfabrieke opgeneem word. Die werk van hierdie fabrieksarbeiders is van 'n betreklik eenvoudige en roetineagtige aard en word deur hulle tot bevrediging van die werkgewers uitgevoer.

Hierdie twee groepe van werksoekendes behoort kenlik tot 'n uitgesogte klas wat betref gebrek aan vermoë om hulle aan te pas aan die eise van die stedelike lewe. Dit blyk deels uit die feit van hulle werkeloosheid self, deels uit die aard van die werk wat hulle kan doen. Nie selde nie lewe hulle in toestande van groot armoede en behoeftigheid en is vir 'n deel by tye op liefdadigheid aangewese. Hulle gee egter nie 'n volledige beeld van die mate van aanpassing wat in die stede plaasvind nie. Die oordeel van bevoegde persone wat in noue kontak met inkomelinge is, stem daarin ooreen dat hulle ekonomiese posisie gemiddeld 'n verbetering ondergaan in vergelyking met wat dit op die platteland was. Dit word bevestig deur die mededelinge oor hulle eie lotgevalle wat deur baie van die intrekkers aan ons in onderhoude gedoen is.

**Die aanpassing in die stede. Die vergelyking van die eerste en tweede geslag.**

Ons gaan nou tot die bespreking van 'n derde groep van inkomelinge wat as meer representatief moet beskou word. Deur middel van die reeds genoemde skool-questionnaire is gegewens ingewin omtrent die nering van 602 nog lewende vaders wat tot die verarmde plattelandse klas behoor het en oorspronklik geboer het, en wat ten tyde van die opname in stedelike areas woonagtig was, naamlik oor 514 gevalle op die Rand, 40 gevalle in Pretoria en 48 gevalle in Port-Elizabeth. Die gegewens omtrent hulle nering in die stede word opgesom in die eerste en

tweede kolom van onderstaande tabel. Die eerste en derde kolom het betrekking op 567 van hulle seuns wat die gewone (primaire of sekondaire) skole verlaat het.

**Tabel 17 gee aan die nering of werk van Vaders en Seuns (Stede).**

| Nering of werk | Vaders | Seuns |
|---|---|---|
| Nie in 'n verdienste nie.......... | 73 (12.1 %) | 29 ( 5.1 %) |
| Arbeiders (loswerktype)......... | 39 ( 6.5 %) | 42 ( 7.4 %) |
| Delwers ......................... | 8 ( 1.3 %) | 5 ( .9% ) |
| Mynwerkers..................... | 164 (27.3 %) | 70 (12.3 %) |
| Divers (smouswerk, opsigters, nagwagte, municipale werk, tuinwerk ......................... | 41 ( 6.8 %) | 13 ( 2.3 %) |
| Op plase en plantasiewerk....... | — — | 22 ( 3.9 %) |
| Vervoer (karweiwerk, huurmotorbestuurders, tram- en busbestuurders en kondukteurs)............ | 33 ( 5.5 %) | 21 ( 3.7 %) |
| Ambagte (Groep A): soos messelaars, skilders, skrynwerkers, smede, loodgieters, boormanne, motorfabrieksarbeiders, skoenmakers, slagters, bakkers........... | 125 (20.8 %) | 115 (20.3 %) |
| Spoorwegdiens (feitlik almaal as arbeiders of werknemers in die laer betrekkings soos voormanne, pompmanne, kruiers, hekwagters, ens.) ......................... | 108 (17.9 %) | 78 (13.8 %) |
| Polisie- en tronkbewaringsdiens | 11 ( 1.8 % | 12 ( 2.1 %) |
| Bodes (meestal posbodes en telegrambestellers) ................ | — — | 21 ( 3.7 %) |
| Op Ambag- of tegniese skool | — — | 12 ( 2.1 %) |
| Ambagte (Groep B): soos skrynwerkers, meubelmakers, fabrieksarbeiders, werktuigkundiges, machiniste, stukadoors, haarknippers, drukkers, kleermakers, kelners ......................... | — — | 94 (16.6 %) |
| Kommersiële en klerklike werk... | — — | 31 ( 5.5 %) |
| Geleerde beroepe............... | — — | 2 ( .3 %) |
| Totaal ......................... | 602 | 567 |

Opmerking. — 'n Aantal seuns was nog op die hoërskool en is dus nie in bostaande tabel ingesluit nie.

Met betrekking tot die 12.1% van die vaders wat toentertyd nie in 'n verdienste was nie, is te vermeld dat 'n aansienlike aantal van hulle lyers was aan silikose en myntering, wat op die goudmyne opgedoen is. Die grootste afsonderlike afdeling in die tabel word gevorm deur die 27.3% wat op die myne werksaam was.[7] Dit kan nie as typerende vir alle stedelike areas beskou word nie en is so hoog omdat 'n groot gedeelte van ons gegewens op die Rand ingewin is. Vroeër is op die myne oorwegend gebruik gemaak van blanke arbeidskragte wat van die buiteland ingevoer is, maar sedert sowat 1907 het die persentasie Suidafrikaners eers langsaam en later vinnig aangegroei. Deels het die aanwerwing van blanke werkers op die platteland plaasgevind deur agente van die mynmaatskappye, maar vir 'n goeie gedeelte is die plattelander na die werk in die myne gelok deur die hoë lone wat, veral vroeër, dikwels betaal is, en het op eie inisiatief na die Rand verhuis om op die myne te gaan werk. In ander gevalle trek verarmde plattelanders na Johannesburg om daar 'n verdienste van een of ander soort te kry, en word dan vroeër of later werkers op die myne. Hulle is vir gewone stedelike werk ongeskoold, maar is in staat om werk op die myne te kry, waar hulle die geleentheid het om die skoling op te doen wat vir die werk nodig is, en ondertussen volgens 'n klimmende skaal heelwat hoër lone kry as wat hulle elders sou kon verdien. Baie van hulle is ondergrondse werkers en dus blootgestel aan die gevaar van silikose en myntering, 'n gevaar wat weliswaar in die laaste tyd verminder is deur die verbeterde hygiëniese inrigting van die myne, maar wat tog nog altyd bestaan.[8] In die typiese geval bestaan daar — in elk geval aanvanklik — die plan om slegs 'n beperkte aantal jare op die myne te werk, hulle te verlaat voordat die siektes opgedoen word, intussen te spaar en dan met die gespaarde geld 'n nuwe begin in die boerdery of andersins te maak. Deur sommige word hierdie plan ten uitvoer gebring, maar met baie geskied dit nie. Die lewensstandaard styg met die lone; dikwels word te veel aan drank uitgegee, en die voorgenome besparing vind nie plaas nie. Die werk op die myne moet dan voortgeset word, sonder dat die kans om dit te verlaat groter word. Die uitvoering van die oorspronklike plan word uitgestel en later min of meer ongemerk afgestel.

---

[7] Volgens die *Jaarsverslag van die Mediese Bureau vir Myntering* vir die jaar geëindig 31 Julie, 1929, p. 13 (U. G. 30 — '30), was van die 15,492 blanke mynwerkers 11,323 in Suid-Afrika gebore en 4,169 in die buiteland. Ons kan hierby voeg dat 'n baie groot gedeelte van dié wat in Suid-Afrika gebore is, oorspronklik van die platteland afkomstig is.

[8] Sien voetnoot 3, p. II — 82.

Dikwels ontwikkel in die loop van tyd die fatalistiese houding om maar in die werk te bly totdat hulle weens verlies van gesondheid „uitgeskop'' word. In dié geval word in die reël aan hulle deur die mynmaatskappye 'n som ineens as skadevergoeding uitbetaal.[9]

Deur sommige word dit dan op 'n doeltreffende wyse belê, maar ander gaan eenvoudig voort om met die skadevergoeding, wat nou hulle besit aan kapitaal uitmaak, op die voet te lewe waaraan hulle gewoon geraak het, totdat hulle geld opgebruik is. Sommige steek dit in een of ander eie onderneming, maak daar 'n mislukking van en het ná 'n jaar of twee niks meer oor nie. Dit kom voor dat lyers aan silikose en myntering nie uit die diens van die myne ontslaan word nie, maar dat werk op die oppervlakte aan hulle gegee word; maar die lot van die lyer aan hierdie siektes wat nie hierdie of 'n dergelyke geluk het nie en wat sy besit aan skadevergoedingsgelde kwyt geraak het, is dikwels uiters ongelukkig. Ongeskoold en in hulle gesondheid geknak vind hulle dit moeilik om werk te kry wat hulle kan doen. Onder dié wat hulle skadevergoeding nog nie ten volle ontvang het nie, kom dit, volgens vertroubare inligtings, somtyds voor dat hulle doelbewus hulle gesondheidstoestand probeer vererger, daar die maandelikse skadevergoeding aan pensioentrekkers verhoog word namate die siekte in hewigheid toeneem. In baie gevalle moet hulle lewe van die verdienstes van hulle kinders of vrouens of van liefdadigheid.

'n Ander groot percentasie (20.8) inkomelinge oefen 'n ambag (groep A) uit, soos tabel 17 aantoon. Groep A van ambagte is daardeur gekenmerk dat seuns sowel as vaders die ambagte in die stede uitoefen, waarmee nie gesê word dat die seun noodwendig dieselfde ambag as sy vader het nie. Met betrekking tot die vaders moet ook hier weer gesê word dat die meeste van hulle nie ten volle geskoolde ambagsmense is nie. 'n Klein deel van hulle is motorfabrieksarbeiders in Port-Eliza-

[9] Sedert die invoering van die wetgewing in sake phthisis-skadevergoeding, in Maart 1911, tot Maart 1931 is oorspronklike uitbetalings aan blanke mynwerkers en myninspekteurs in 15,529 gevalle geskied, gemiddeld £796 per geval; maar in baie gevalle het die somme gevarieer van £7 tot £400. Op 31 Maart 1931 was die aantal in Suid-Afrika wat maandelikse pensioene ontvang het, 1,515, met 'n gemiddelde bedrag van £12-7-7 per maand. In die geval van 1,160 van hulle was daar nog extra-toelae vir 2,505 kinders. Buitendien word maandelikse toelae gegee aan die afhanklikes van 2,989 oorlede mynambtenare. Die aantal afhanklikes in Suid-Afrika was 5,195 op 31 Maart 1931. Sien *Jaarlikse Rapport van die Mynteringraad*, 1931, pp. 12 en 36. (U. G. 34 — '31).

beth. Van die inkomelinge is 17.9% in die spoorwegdiens, meestal as arbeiders. Die moontlikheid wat daar vir die vaders bestaan om in die stede 'n verdienste op die spoorweë te kry, moet beskou word as 'n belangryke middel vir die kinders om hulle ekonomies aan te pas aan die stedelike lewe, daar hulle nou in die stede opgroei. Dieselfde geld vir die kinders van mynwerkers. 'n Klein percentasie (1.8%) het vroeg genoeg die boerdery verlaat en het die nodige opvoedkundige en ander kwalifikasies gehad om in die polisie- en tronkbewaringsdiens opgeneem te word. Die ander groepe van vaders wat in die tabel aangegee word, vereis hier nie verder afsonderlike bespreking nie.

As ons nou oorgaan tot die derde kolom, waar die getalle op seuns betrekking het wat die primaire en sekundaire skool verlaat het, dan is dit onmiskenbaar dat hulle 'n stap verder in die ekonomiese aanpassing aan die stedelike lewe is; en hierdie verskynsel is nie beperk tot die stedelike areas van die Transvaal nie, vanwaar die grootste gedeelte van die gegewens van tabel 17 stam, maar ook van Kaapstad (en Port-Elizabeth). wat albei stedelike areas is met 'n uitgesproke industriële ontwikkeling, en waarheen verarmdes van die platteland in groot getalle getrek het en nog trek.

Dit is ten eerste van belang om in hierdie verband daarop te let dat die families van tabel 17 gemiddeld sowat 12 tot 13 jaar gelede die plaas verlaat het, as ons oordeel na die gegewens oor hierdie punt wat ingewin is oor 481 van hulle. Besonderhede word in onderstaande tabel aangegee.

Ten tweede is die mate van skoolopvoeding wat die kinders geniet het seker aanmerklik hoër as dié van hulle ouers. In die

**Tabel 18 gee aan hoe lank gelede die Families die plaas verlaat het (Stede).**

| Aantal families | Hoe lank sedert die plaas verlaat is |
|---|---|
| 58 | 3 jaar of minder |
| 63 | 4 — 6 jaar |
| 53 | 7 — 9 „ |
| 68 | 10 — 12 „ |
| 96 | 13 — 15 „ |
| 47 | 16 — 18 „ |
| 40 | 19 — 21 „ |
| 56 | meer as 21 jaar |
| Totaal 481 | Gemiddeld 12.8 jaar. |

geval van die meeste van die seuns, by voorbeeld, voldoen dit aan die vereistes vir toelating tot die geskoolde ambagte. Deur middel van die skool-questionnaire is die gegewens, wat in onderstaande tabel vervat is, verkry omtrent die opvoedkundige kwalifikasies van 414 van die 567 seuns, en van 323 van die dogters van die onderhawige groep families. Daar is 29.2% wat die primaire skool verlaat het voordat hulle standaard VI gemaak het, wat nagenoeg ooreenstem met die percentasie wat in tabel 13 aangegee is, sodat die aanmerkings wat in hierdie verband dáar gemaak is, ook hier van toepassing is.

**Tabel 19 gee aan die skoolstandaard wat deur Seuns en Dogters gemaak is (Stede).**

| | Standaard gemaak. | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | 1 en onder | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 | bo 10 | Totaal |
| Seuns | 4 | 2 | 4 | 33 | 75 | 171 | 62 | 33 | 10 | 18 | 2 | 414 |
| Dogters | – | 1 | 4 | 31 | 61 | 159 | 33 | 16 | 5 | 10 | 3 | 323 |
| Totaal | 4 | 3 | 8 | 64 | 136 | 330 | 95 | 49 | 15 | 28 | 5 | 737 |
| Percent | .5 | .4 | 1.1 | 8.7 | 18.5 | 44.8 | 12.9 | 6.6 | 2.0 | 3.8 | .7 | 100 |

Opmerking. — Kinders wat nog op die hoërskool was, is nie ingesluit nie.

Tabel 17 toon egter aan dat daar 'n klas van seuns is wat nog tot die loswerker-type behoor. Dit kan ook nouliks betwyfel word dat sowel 'n gedeelte van die vaders as van die seuns wat in die antwoorde aangegee is as „nie in 'n verdienste nie," onder die loswerkers val; en ons wil die noukeurige verhouding in die grootte van die syfers wat in tabel 17 vir los werkers aangegee word, nie beklemtoon nie. Nogtans is dit opmerklik dat die percentasie arbeiders van die loswerker-type by die seuns 7.4 is in vergelyking met 6.5 by die vaders. Afgesien van faktore soos (1) gebrek aan die nodige intelligensie by die seuns en (2) die moontlikheid dat hulle op 'n te gevorderde leeftyd in die stad gekom het om 'n ambag te leer, is daar ander redes waarom 'n klas van seun nie daartoe kom om 'n ambag te leer nie. Een van die redes bestaan uit die feit dat die aanvanklike verdienstes van 'n ambagsleerling klein is, en dat daar 'n arm en minder verantwoordelike type van ouer is wat wens dat die seun so spoedig moontlik in 'n hoër verdienste kom, al is dit

dan ook bloot as arbeider en ten koste van sy later toekoms. Deels vind 'n type van seun hierdie weg ook meer aantreklik uit gebrek aan ambisie en die begeerte om so gou moontlik 'n verdienste te hê wat hom, na sy opvatting, toelaat om te trou.

Die percentasie mynwerkers onder die seuns is slegs 12.3, terwyl dit 27.3 in die geval van die vaders was. Hierby dien egter in aanmerking geneem te word dat 'n deel van die seuns nie die vereiste leeftyd bereik het om in die myndiens opgeneem te word nie,[10] en die vrees vir silikose en myntering speel wellig ook by hulle 'n groter rol as by die ouer geslag, daar hulle meer kans gehad het om die lot te aanskou van dié wat die siektes opgedoen het. Die percentasie (20.3) seuns wat in groep A van ambagte is, is feitlik dieselfde as in die geval van die vaders (20.8); maar ons kan veilig aanneem dat die mate van skoling wat bereik is of bereik sal word oor die algemeen groter sal wees by die seuns as by die vaders. Die percentasie van 20.3 by die seuns sluit ook dié in wat nog die ambag leer.

Die percentasie (13.8) seuns wat in die spoorwegdiens is, is kleiner as in die geval van die vaders (17.9). Vir 'n groot gedeelte behoor die seuns in die spoorwegdiens ongetwyfeld tot dieselfde klas van werknemers as die vaders, hoewel ons nie preciese syfers hieroor kan aangee nie. Dit kom ons egter voor dat meer van die seuns al poste soos dié van kaartknipper, stoker en machinis bereik het as die vaders. Soos ons nog sal sien, bereik party van die seuns klerklike betrekkings in die spoorwegdiens.

Opvallend word die verskil tussen die posisie van die vaders en die seuns as ons oorgaan tot 'n groep van verdienstes waarin alleen seuns voorkom, waarby ons ten eerste die aandag wil vestig op groep B van ambagte, waarin 16.6% van die seuns hulle as ambagsmense of leerlinge bevind, en geen enkele uit ons groep van vaders. Ons het hier met meer gespecialiseerde ambagte te doen, waarvoor die seuns, weens hulle verblyf in die stad, opleiding kan ontvang. Buitendien is 'n ander 2.1% van die seuns aangegee as op die ambag- of techniese skool. Neem ons hierdie twee groepe van seuns saam met dié wat behoor tot ambagsgroep A, dan kry ons vir die drie groepe 'n gesamentlike percentasie van 38.5. Aan die ander kant moet ook melding gemaak word van seker moeilikhede wat in die weg van die arm inkomeling se seun lê. Op die ambag- en techniese skole in die stede vind die onderwys in Engels plaas, terwyl verreweg die

---

[10] Die minimum ouderdom is 16 jaar. (Art. 8 (1) van Wet No. 12, 1911), maar die ouderdom waarop hulle in die myndiens opgeneem word is gewoonlik heelwat hoër.

meeste van die seuns Afrikaanssprekend is. 'n Tweede belemmering bestaan daarin dat in sommige ambagte 'n erkende neiging bestaan om leerlingplekke te reserveer vir die seuns of ander verwantes van vaders wat reeds in die ambagte is en wat meestal Engelssprekende stedelinge is.

'n Aanpassingsverskynsel is ook merkbaar uit die feit dat 5.5% van die seuns kommersiële en klerklike werk (deels in die spoorwegdiens) doen, terwyl ook dit in geen enkele geval by die onderhawige groep van vaders voorkom nie. Die ander klein groepies in tabel 17 het nie 'n verder afsonderlike bespreking nodig nie, afgesien van die paar gevalle waar seuns in geleerde beroepe is (0.3%). Dit kan wees dat hulle die opvoeding verkry het nog voor die verarming van die familie.

Die gegewens in sake nering en werk van 473 dogters van die derde groep van inkomelinge word in onderstaande tabel aangegee. Daaruit blyk dat 159, of 57.2%, van die 278 niegetroudes in 'n verdienste van een of ander soort is. 'n Aanpassingsproces word o.a., aan die lig gebring deur die 8.0% wat in kantore en winkels werksaam is. Die grootste afsonderlike deel van dié wat in 'n verdienste is, is werksaam in fabrieke (20.5%). Die tabel bevat, volgens wat reeds gesê is, hoofsaaklik gegewens wat op die Rand ingewin is; maar waarnemings in die ander groter stede, soos in Port-Elizabeth (waaruit 'n

**Tabel 20 gee aan nering of werk van Dogters (Stede).**

| Nering of werk | Getal |
|---|---|
| Getroud | 195 ( 41.2%) |
| Thuis | 119 ( 25.2%) |
| In fabrieke en dergelyke bedrywe | 97 ( 20.5%) |
| In kantore en winkels | 38 ( 8.0%) |
| Onderwyseresse | 5 ( 1.1%) |
| Diverse (hulp in die huishouding, in wasserye, in teekamers en melkerye, | 8 ( 1.7%) |
| in hoteldiens) | 11 ( 2.3%) |
| **Totaal** | 473 (100.0%) |

**Opmerking.** — Die tabel sluit nie dogters in wat nog op die hoër skool was nie.

L

klein deel van die gegewens van die tabel stam) en in Kaapstad, toon ook baie duidelik die neiging aan wat onder die dogters bestaan om fabrieksarbeidsters te word. As sodanig blyk hulle aan die werkgewers bevrediging te gee en konkurreer hulle met stygende sukses teen die kleurling. Naas die hoër mate van bekwaamheid en van verantwoordelikheidsgevoel wat die blanke meisie in die reël in haar werk toon, vind altans sommige werkgewers dit verkieslik om die atmosfeer van blanke arbeid in hulle fabrieke te hê, en stel hulle die blanke meisie as klas bokant die kleurling. Sommige werkgewers voel blykbaar dat hulle fabrieke as 't ware 'n hoër status bereik as 'n politiek van blanke arbeid gevolg word. Die feit dat daar deur die staatsloonrade gelyke minimum-lone vir blankes en gekleurdes vasgestel is, het sonder twyfel ook veel te doen met die toename van blanke arbeid in fabrieke, daar dit onder die bepalinge van die loonrade nie goedkoper hoef te wees om kleurlinge liewer as blankes te emplojeer nie.

Volgens ons gegewens kom dit betreklik selde voor dat die meisies in huisdiens is. Hiervoor is deels verantwoordelik die teensin teen hierdie soort van werk, wat ons elders behandel het, en deels die feit dat die gewoonte veelal bestaan om gekleurdes vir hierdie werk te gebruik. Op die Rand, by voorbeeld, is die moontlikheid van huisdiens vir blanke meisies beperk deur die sterk verbreide gebruik om manlike naturelle vir die doel in diens te neem.[11]

---

[11] Sien pp. II — 81 tot 85 oor nadelige sosiale en morele uitwerkinge wat die stadslewe somtyds op armblankes uitoefen.

## HOOFSTUK XII.

## DIE INTELLIGENSIE-KWOSIËNT VAN DIE ARMBLANKE-KIND.

**Die noodsaaklikheid van 'n verstandsopname.**

Werkgewers en ander kla dikwels oor die gebrek aan intelligensie en oorleg wat „die'' armblanke in sy werk en in die praktiese lewe openbaar. By die interpretasie wat aan sulke klagtes moet gegee word, moet ons in aanmerking neem dat hulle soms gerig is teen slegs 'n deel van die armblankes in die ruime sin waarin die term in hierdie ondersoek gebruik word. Meer of minder duidelik bewus word daar dan die reeds vermelde onderskeid gemaak tussen „armblankes'' en „blanke armes,'' waarby eersgenoemde term beperk word tot dié wat swakhede van verstand of karakter toon. Somtyds weer maak die plattelandse verarmde 'n minder intelligente indruk as hy na die stad trek, omdat hy nie alleen 'n gebrekkige algemene opvoeding het nie, maar ook omdat hy die taal (Engels) waarin sy werkgewer aan hom bevele en opdragte gee, nie goed verstaan nie, of omdat hy nog nie kans gehad het om vertroud te raak met die nuwe werk wat hy moet uitvoer nie of met die gereedskap wat hy daarvoor moet gebruik nie. Die praktyk gee dus nie 'n duidelike antwoord op die vraag na die intelligensie van die armblanke nie, sodat dit nodig was om hieroor 'n speciale ondersoek in te stel.

In hierdie hoofstuk word 'n verslag gegee van 'n opname wat ingestel is om die intelligensie-kwosiënt van die „armblanke''-kind te bepaal. Die uitvoering van die toetse het gedurende 1929 plaasgevind. Die kinders is uitgesoek aan die hand van die begrip van armblanke wat in die inleiding omskrywe is. Ten dele gebruik ons egter die uitdrukking „armblanke''-kind in die vervolg ook kortheidshalwe. Die ouers van sommige van die kinders wat in die opname ingesluit is, was wel eenmaal armblankes, maar het in die loop van tyd hulle ekonomiese posisie sodanig verbeter (naamlik, op Kakamas) dat die families nie meer tot dié klas gereken kan word nie.[1]

[1] Oor 'n ander klein uitsondering sien p. II — 151.

**Die socio-ekonomiese groepe wat in die opname ingesluit is.**

Op die platteland het die eerste criterium vir seleksie bestaan uit die nering van die ouers. Gehuurde plaasarbeiders is as armblankes geklassifiseer, en ook bywoners, as hulle arm was. Eienaars van klein stukkies van of aandele in 'n plaas is onder die armblankes geplaas as hulle net maar 'n armoedige bestaan gemaak het. By die seleksie is ook gebruik gemaak van die feit dat een groep blankes 'n armoedige bestaan maak met die jag (in die noorde van die Transvaal) en dat 'n ander groep bestaan uit arm boswerkers. In hoofsaak was ons in al hierdie gevalle aangewese op inligtings wat die plaaslike onderwysers oor die ekonomiese posisie van die familie verskaf het. In 'n betreklik klein minderheid van die gevalle is die inligtings gekontroleer deur persoonlike besoeke aan die huise van die families, maar in 'n baie groter aantal gevalle het die kontrole bestaan uit die feit dat die kind gratis of byna gratis losies in 'n skoolkoshuis vir behoeftige kinders ontvang het. Ons het egter sulke kinders uitgesluit as die ouers blykbaar slegs tydelik verarm het as gevolg van 'n swaar droogte. 'n Ander criterium het daarop berus dat kinders in goewermentskole in sommige dele van die Unie gratis van skoolbenodighede (boeke, ens.) voorsien word, maar slegs dan as die ouers te arm is om self daarvoor te betaal. As middel tot klassifikasie is ook gebruik gemaak van die feit dat op 'n hele aantal skole liefdadigheidsorganisasies behoeftige kinders gratis van 'n deel van hulle voedsel en selfs van klere voorsien. In dorpe, en nog meer in stede, bestaan daar 'n neiging by armblankes om in seker areas te woon, en in stede is hulle kinders geneig om skole by te woon wat in of naby hierdie areas geleë is. Dit het die taak vereenvoudig om groot getalle armblanke-kinders bymekaar te kry met die doel om groep-verstandstoetse toe te pas. Dit het ook beteken dat die blote feit dat 'n kind 'n bepaalde skool bywoon, dikwels 'n eerste ruwe criterium vir die socio-ekonomiese klassifikasie van die familie gevorm het, daar die kinders in sommige van hierdie skole soms grotendeels verarmde ouers het. Ook in die dorpe en stede het die nering van die ouers 'n belangryke criterium vir die klassificering gevorm. Inligting oor hierdie punt is van die kinders self verkry en, vir sover moontlik, deur die onderwyser gekontroleer. In die stede het die onderwyser in die reël nie dieselfde kans as op die platteland om die socio-ekonomiese toestand van die familie goed te leer ken nie, en in sommige van die stedelike skole het hoofonderwysers speciaal van die ouers self die nodige informasie oor hulle nering en inkomste ingewin. As die familie dan van die platteland afkomstig was, en as die vader in die dorp of stad een van die neringe-

gehad het wat typerend is vir die on- of half-geskoolde armblanke wat na die dorp of stad getrek het, is die kind geklassificeer as armblanke. Sommige neringe in tabelle 11 en 16 is voorbeelde daarvan. Dit sal dus duidelik wees dat die methode van seleksie in die dorpe en veral in die stede die tendens gehad het om families van plattelandse oorsprong uit te sluit, wat wel vroeër arm was of verarm het, maar wat na die dorpe of stede getrek het en daar 'n sosio-ekonomiese status verwerf het wat definitief hoër is as dié van die gewone armblanke. Ander criteria vir insluiting het berus op die feit dat die staat en die kerk (naamlik die Nederduits-Gereformeerde) speciale maatreëls geneem het om die toestand van armblankes te verbeter. So word baie armblankes deur die staat as arbeiders gebruik op die paaie en op konstruksie- en ander werk op spoorweë. Dan is daar 'n hele aantal landbou- en bosbou-nedersettings in die lewe geroep waarop armblanke-families geplaas is. Die kinders van hierdie groepe is ook in ons opname ingesluit. Uit bowestaande blyk dat die criteria noodsaaklikerwyse van plek tot plek verskil het, maar die uniformiteit van ons resultate toon aan dat ons nog dieselfde type van kind bereik het wat betref gemiddelde intelligensie-kwosiënte.

**Die ouderdomsgrense van die kinders wat in die opname ingesluit is.**

Die kinders oor wie se toets-uitslae hierdie verslag gaan, was van 120 maande tot 155 maande oud. Leeftye is geneem tot die naaste maand. Die onderste leeftydsgrens is bepaal deur die toetse en norme wat toegepas is, daar die toets wat hoofsaaklik gebruik is, nie bedoel is vir kinders onder 120 maande nie. Die boonste leeftydsgrens is gekies om 'n gevaar van seleksie te vermy wat anders die betroubaarheid van ons resultate kon beïnvloed het. Hierdie gevaar word op die volgende manier veroorsaak. Skoolplig bestaan in die Unie vir Europese kinders tussen 7 en 15-16 jaar, maar ten tyde van die opname is in sommige dele van die Unie 'n uitsondering gemaak in die gevalle waar die kind voor 16-jarige ouderdom standaard VI deurkom. Baie armblanke-ouers neem hulle kinders so vroeg moontlik uit die skool, omdat hulle die kind thuis wil hê, van die kind se dienste wil gebruik maak, of wil hê dat die kind so spoedig moontlik in 'n verdienste moet kom. Nieteenstaande pogings van onderwysers en ander om die kinders langer op skool te laat bly as die minimum wat deur die wet voorgeskryf word, moes ons tog nog verwag dat die meer begaafde armblanke-kind die skool op 'n betreklik vroeë leeftyd sou verlaat het, en dat die minder begaafde armblanke-kinders langer op skool sou

gebly het en dus in betreklik groot getalle op die hoër leeftye (tot by 16 jaar) nog op skool te vind sou gewees het. Die prestasies met die verstandstoets wat in hoofsaak in hierdie ondersoek gebruik is, vertoon 'n baie duidelike ooreenstemming met die skoolprestasies van kinders.[2] Dit was dus te vrese dat daar met stygende ouderdom 'n daling in die gemiddelde intelligensie-kwosiënt van armblanke-kinders sou voorkom en dat dié daling bloot die gevolg van seleksie sou kon wees. Daarom was dit nodig om die boonste leeftydsgrens so te bepaal dat dié proces van seleksie nie daaronder al werksaam sou wees nie. Die opvattings van 'n aantal opvoedkundiges wat ons oor hierdie punt geraadpleeg het, het daarin ooreengestem dat dié proces van seleksie nie te verwag sou wees tot by 'n ouderdom van 155 maande nie, en dit is dan ook die grens wat gekies is.

Kontrole is egter ook uitgeoefen. In 'n paar skole was daar slegs geleentheid om kinders van 122 maande en daarbo te toets, maar die procedure in alle ander gevalle was om in elke skool al die kinders op of tussen leeftydsgrense van 120 en 155 maande te toets. As dit nou sou geblyk het dat die aantal armblanke-kinders binne dié grense die neiging het om kleiner te word namate die ouderdom styg tot by 155 maande, dan was te vrese dat die proces van seleksie ook reeds binne die grense werksaam

**Tabel 21. Gee aan die aantal armblanke-kinders getoets waar geen kinders van die aangegewe leeftye uitgelaat is nie.**

| Ouderdom in maande | Aantal armblanke kinders | Ouderdom in maande | Aantal armblanke kinders |
|---|---|---|---|
| 120-123 | 356 | 144-147 | 353 |
| 124-127 | 341 | 148-151 | 335 |
| 128-131 | 350 | 152-155 | 365 |
| 132-135 | 336 | | |
| 136-139 | 310 | | |
| 140-143 | 320 | Totaal | 3066 |

was. Dit sou, aan die ander kant, geregverdig wees om aan te neem dat die proces nog nie 'n rol gespeel het as die getalle nie so'n daling sou aantoon nie. Tabel 21 gee die data oor hierdie punt. Die tabel toon aan dat die getalle nie deurgaans met stygende ouderdom daal nie, hoewel die getalle in die middelste gebied van leeftye 'n bietjie kleiner word. 'n Regte lyn is deur

[2] Sien R. W. Wilcocks, *Die Suid-Afrikaanse Groep-Verstandstoetse*, 1931, pp. 8-10.

middel van die methode van kleinste kwadrate gepas op die getalle van die verskillende ouderdomme.[3] Met X vir die ouderdoms-groep en Y vir die aantal kinders, is die vergelyking vir die regte lyn $Y = 340 + .13X$, met $X = 0$ op 120-123 ($121\frac{1}{2}$) maande, wat 340 kinders gee vir die groep van 120-123 maande en 341 kinders vir die groep van 152-155 maande. Die gevolgtrekking is dus dat die proces van seleksie nie werksaam was nie in die geval van die 3,066 kinders van die tabel. Gebruik word egter gemaak van die resultate van 3,281 armblanke-kinders wat getoets is, en daar bly dus nog vir bespreking die 215 oor wat kom uit skole waar slegs kinders van 132 tot 155 maande getoets is. Daar is egter geen rede om te vermoed dat daar in die geval van die oorblywende 215 'n proces van seleksie van die onderhawige aard aan die gang was nie, want die skole was van dieselfde type as die waaruit die groot meerderheid geneem is.

### Die toetse wat gebruik is.

Die kinders is deur medium van hul moedertaal getoets, wat ook die taal was waarin hulle hulle skoolonderwys ontvang het. In verreweg die meeste gevalle is gebruik gemaak van die Suid-Afrikaanse Groep-Verstandstoets. Die toepassing van die toets is gestandardiseer, wat dit moontlik gemaak het om, waar nodig, van ander toetsafnemers gebruik te maak. Vir die grootste gedeelte het die toepassing van die toets op armblanke-kinders deur die skrywer plaasgevind. Die toets self, en die wyse waarop die norme uitgewerk is, word elders volledig beskrywe,[4] sodat dit onnodig is om hier daaroor in besonderhede te tree.

Van die totaal van 3,281 armblanke-kinders is 208 nie deur middel van die Suid-Afrikaanse Groep-Verstandstoets ondersoek nie, maar slegs deur middel van die Amerikaanse Beta-toets. Die punte wat aan 'n kind toegeken is, is bepaal volgens die voorskrifte wat Yoakum en Yerkes[5] gee, maar subtoets 6 van die Beta-reeks is uitgelaat, daar sommige van die onderdele van

---

[3] Uitgevoer met gelyke gewigte aan alle ordinate. Ook in alle ander gevalle wat later vermeld word, is die passing só uitgevoer.

[4] Sien R. W. Wilcocks, *The Growth and Distribution of Intelligence*, Journal of General Psychology, April 1932, en voetnoot 2, p. II — 140. Die norms is in 'n hersiene vorm gebruik, wat gepubliseer sal word. Die resultate van die opname, soos vroeër deur die skrywer bekend gemaak, was verkry met die onhersiene norms en verskil in besonderhede, maar nie in beginsel nie, van dié wat tans bekend gemaak word.

[5] C. S. Yoakum and R. M. Yerkes, *Mental Tests in the American Army*, 1920.

**Tabel 22. Intelligensie-kwosiënte van alle armblanke-kinders wat getoets is.**

| Maande | | Intelligensie-kwosiënte. | | | | | | | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Onder-dom. | 64 ±2¼ | 68½ ±2¼ | 73 ±2¼ | 77½ ±2¼ | 82 ±2¼ | 86½ ±2¼ | 91 ±2¼ | 95½ ±2¼ | 100 ±2¼ | 104½ ±2¼ | 109 ±2¼ | 113½ ±2¼ | 118 ±2¼ | 122½ ±2¼ | 127 ±2¼ | 131½ ±2¼ | Gemid. | S.F.-Gem. | Aantal |
| | 120–3 | | | 1 | 7 | 18 | 39 | 46 | 63 | 64 | 39 | 36 | 20 | 19 | 3 | 1 | | 98.5 | .5 | 356 |
| | 124–7 | | 1 | 1 | 9 | 22 | 32 | 41 | 58 | 48 | 51 | 36 | 25 | 10 | 6 | | 1 | 98.6 | .5 | 341 |
| | 128–31 | | 2 | 6 | 7 | 32 | 22 | 43 | 56 | 44 | 53 | 48 | 19 | 14 | 2 | 3 | | 98.3 | .6 | 351 |
| | 132–5 | 1 | 2 | 12 | 14 | 25 | 38 | 48 | 60 | 54 | 40 | 33 | 18 | 5 | 5 | 2 | | 96.0 | .6 | 357 |
| | 136–9 | | 3 | 3 | 10 | 28 | 30 | 43 | 48 | 57 | 49 | 31 | 22 | 3 | 1 | | | 96.8 | .5 | 328 |
| | 140–3 | | 1 | 8 | 10 | 16 | 30 | 42 | 64 | 61 | 44 | 34 | 22 | 4 | 1 | 1 | | 97.3 | .5 | 338 |
| | 144–7 | | 4 | 13 | 16 | 29 | 39 | 51 | 69 | 66 | 43 | 41 | 20 | 9 | 3 | | 1 | 96.1 | .5 | 404 |
| | 148–51 | 3 | 6 | 13 | 18 | 28 | 38 | 53 | 60 | 68 | 56 | 36 | 9 | 6 | 1 | | | 95.0 | .5 | 395 |
| | 152–5 | 2 | 3 | 11 | 19 | 47 | 44 | 56 | 78 | 53 | 47 | 32 | 10 | 7 | 1 | 1 | | 94.2 | .5 | 411 |
| | Aantal | 6 | 22 | 63 | 110 | 245 | 312 | 423 | 556 | 515 | 422 | 327 | 165 | 77 | 23 | 8 | 2 | 96.7 | .2 | 3281 |

die subtoets voorwerpe bevat het waarmee baie armblanke-kinders nie die kans het om bekend te raak nie.[6]

**Die distribusie van intelligensie onder armblankes.**

Die eerste vraag wat te beantwoord is, het betrekking op die intelligensie-kwosiënt van die ondersogte 3,281 kinders wat

FIG. 2.




Distribusie van Intelligensie-kwosiënte van 3,281 armblanke-kinders in vergelyking met die van die kinders van die Europese bevolking as geheel. Alle kinders is van 120 tot 155 maande oud. Die ononderbroke kromme is die van die armblanke-kinders; en die onderbroke die van kinders van die Europese bevolking as geheel. Op die abscissa kom die intelligensie-kwosiënte (die gemiddelde van die armblanke-kinders staan in die middel van die figuur) en op die ordinaat die aantal gevalle. Die twee krommes is so geteken dat hulle dieselfde oppervlakte beslaan. Die armblanke-kinders presteer iets beter as in vorige publikasies deur die skrywer aangegee.

---

[6] Die samehang tussen prestasies met die Beta-toets en die Suid-Afrikaanse Groep-toets is vasgestel deur middel van resultate wat verkry is met 641 Europese kinders, van verskillende socio-ekonomiese klasse, wat altwee toetse gedoen het. Die tyd wat verloop het tussen die toepassing van die twee toetse, het in geen geval twee weke oorskry nie. Al die tiende-percentiele prestasies met die twee toetse is toe gelyk gestel. Die grafiese voorstelling het getoon dat die samehang blykbaar van liniaire aard is, en 'n regte lyn is toe op die punte gepas. Die vergelyking vir die lyn is opgevat as die uitdrukking van die ware verhouding tussen prestasies met die twee toetse. Volgens die verge-

in die opname ingesluit is. Tabel 22 gee die resultate van die hele groep[7] weer, en hierdie resultate word in figuur 2 grafies voorgestel. Uit die tabel is te sien dat die gemiddelde intelligensie-kwosiënt van die armblanke-kinders 96.7 is. Vir die blanke skoolgaande bevolking van die Unie as geheel is dit 100. Die kromme met die onderbroke lyn in figuur 2 gee die distribusie weer wat verkry is met die toepassing van die Suid-Afrikaanse Groep-toetse op 16.574 blanke kinders in die skole van die Unie. Uit tabel 22 kan bereken word dat 39% van die armblanke-kinders op of bokant die gemiddelde van die Unie is, en dat 61% onderkant die gemiddelde van die Unie is. Hierdie resultaat stem ooreen met die uitslag van 'n aansienlike aantal ondersoeke waarvolgens persone en kinders van 'n laer socio-ekonomiese status gemiddeld met verstandstoetse swakker presteer as dié van 'n hoër socio-ekonomiese status.[8] Daar 'n intelligensie-kwosiënt van 89 prakties as die minimum te beskou is om standaard VI te kan maak,[9] is sowat 763, of 23.3%, van die armblanke-groep te beskou as nie daartoe in staat nie, maar aan die ander kant is daar 'n aansienlike aantal begaafde kinders onder hulle. Die volgende tabel toon aan die percentasies van verskillende klasse van intelligensie onder die armblanke-kinders en onder die blanke bevolking as 'n geheel.

Intelligensie, soos deur verstandstoetse gemeet, vertoon 'n duidelike neiging om „in families te sit." Met die Suid-

---

lyking het 1 punt op die Beta-toets 'n waarde van 1.48 standaard-punte op die Suid-Afrikaanse Groep-toets. Nadat Beta-prestasies hiervolgens oorgesit is in Suid-Afrikaanse toetsprestasies, is aan hulle waardes uitgedruk in intelligensie-kwosiënte toegeken deur middel van die hersiene tabelle vir die Suid-Afrikaanse Groep-toets. Sien voetnoot 2, p. II — 140, en voetnoot 4, p. II — 141.

[7] In hierdie aantal is net kinders ingesluit wat op die gewone skole was en dus nie agterlike kinders in inrigtings of onder toesig van partikuliere nie. Ons verwag dat die percentuele verhoudings wat later aangevoer word, ten ongunste van die armblankes verander sou word as sulke kinders in die opname ingesluit sou word; maar daar is geen rede om aan te neem dat die veranderings anders as baie klein sou wees nie.

[8] 'n Oorsig oor die literatuur word gegee deur B. S. Burks, *The Twenty-Seventh Yearbook of the National Society for the Study of Education*, 1928, Part II, pp. 248 — 350.

[9] Onder die 16,574 kinders wat getoets is om die norme vir die Suid-Afrikaanse Groep-Verstandstoets uit te werk, het ons geen kind in Standaard VII gekry met 'n I.K. van minder as 89 nie.

Ons eie bevindings stem taamlik ooreen met dié van M. L. Fick. Sien *Rapport van die Kommissaris vir Verstandelike Hygiene*, 1926-7, p. XXVI (U. G. 25 — '29); ook: *Sociale en Nywerheidsblad*, 1927.

Afrikaanse Groep-toets is die korrelasie tussen die intelligensie-kwosiënte van kinders van dieselfde ouers r = .51, W.F. = .031, soos uitgewerk op grond van die toets-resultate van 396 pare

**Tabel 23. Toon aan die percentasies van verskillende grade van intelligensie soos bepaal deur verstandstoetse.**

| Graad van Intelligensie | Armblankes | Hele blanke bevolking |
|---|---|---|
| Morone en onder (I.K. 69 en onder) | .8% | .6% |
| Grensgevalle (I.K. 70 tot 79) | 5.9% | 4.0% |
| Dom (I.K. 80 tot 89) | 20.1% | 15.4% |
| Ongeveer gemiddeld (I.K. | 34.1% | 30.0% |
| 90 tot 99 en 100 tot 110) | 27.8% | 30.0% |
| Superieur (I.K. 111 tot 120) | 10.3% | 15.4% |
| Baie superieur en bokant (I.K. 121 en bokant) | 1.1% | 4.6% |
| Totaal ...................... | 100.0% | 100.0% |

van kinders uit verskillende socio-ekonomiese lae van die bevolking.[10] Hoewel armblanke-ouers self in hierdie ondersoek nie getoets is nie, is daar alle rede om aan te neem dat die intelligensie van die armblanke-kinders gemiddeld 'n goeie weerspieëling is van dié van hulle ouers. Die duidelike ooreenstemming wat daar gemiddeld tussen die intelligensie van ouers en kinders bestaan, is deur 'n lang reeks ondersoeke buite twyfel gestel.[11] Ons moet dus verwag dat die intelligensie-kwosiënte van 'n goeie gedeelte van volwasse armblankes laer as die gemiddelde van die land sal wees. Dit bevestig dus die klagtes wat dikwels gemaak is deur werkgewers met wie ons onderhoude gehad het oor die „gebrek aan oorleg'' by 'n klas van armblankes.

**Die gemiddelde intelligensie-kwosiënte van verskillende groepe van armblanke-kinders.**

Die totale groep armblanke-kinders is onderverdeel in 'n

[10] Sien R. W. Wilcocks, „On the Correlation of Intelligence Scores between Siblings,'' *South African Journal of Science*, 1929. Die korrelasie-koëfficiënt is gekorrigeer vir attenuasie. Hierdie resultaat stem in beginsel ooreen met dié van 'n hele aantal ander ondersoeke. Sien o.a. voetnoot 8, p. II — 144.

[11] Sien, o.a., die verwysing in voetnoot 8, p. II — 144 en ook R. W. Wilcocks, „Intelligence Heredity and Environment,'' *South African Journal of Science*, 1931.

Tabel 24 van gemiddelde intelligensie-kwosiënte van verskillende groepe van armblanke-kinders.

| Groep[12] | Kort Beskrywing | Aatal Getoets | Gemid. I.K. | Std. Dev. van Dist. | Std. Fout van Gemid |
|---|---|---|---|---|---|
| A | plattelands | 283 | 94.7 | 10.8 | .6 |
| B | „ | 511 | 96.7 | 10.7 | .4 |
| C | „ | 489 | 95.4 | 11.1 | .5 |
| D | in hoofsaak plattelands | 535 | 95.8 | 10.9 | .4 |
| E | nedersettings | 274 | 97.7 | 10.9 | .6 |
| F | stede | 1189 | 97.9 | 10.7 | .3 |
| | Totaal | 3281 | 96.7 | 10.9 | .2 |

reeks van subgroepe om te sien of daar gewestelike of ander verskille voorkom tussen subgroepe van armblanke-kinders wat volgens verskillende gesigspunte saamgestel is. Tabel 24 gee ons die resultate van 'n aantal groepe wat onderling exklusief is — d.w.s, geen kind kom in meer as een groep voor nie.

Die vier groepe A, B, C, en D is typies van streke waar die armblanke-probleem in sy landelike vorm akuut is. Subgroep A bestaan uit kinders van verskeie van die noordwestelike

---

[12] Groep A bestaan uit kinders op plaas- en dorpskole uit die distrikte Kuruman, Gordonia, Namakwaland, Kenhardt en Prieska.

Groep B bestaan uit kinders op plaas- en dorpskole uit die distrikte Prins-Albert, Laingsburg, Willowmore, Jansenville, Steytlerville, Aberdeen, Graaff-Reinet, Middelburg (Kaap), Molteno, Cradock en Sterkstroom.

Groep C bestaan uit kinders op plaas- en dorpskole uit die distrikte Oudtshoorn, Ladismith (Kaap), Uniondale, Humansdorp, Knysna, George, Mosselbaai en Malmesbury.

Groep D bestaan uit kinders op plaas- en dorpskole uit die distrikte Zoutpansberg, Pietersburg, Potgietersrust, Waterberg, Rustenburg, Marico, Pretoria (die stad self uitgesonder), Lydenburg, Middelburg, (Transvaal) en Lichtenburg (in laasgenoemde geval hoofsaaklik kinders in delwery-skole).

Groep E se kinders is van die nedersettings Lagersdrift, Ohrigstad, Hartebeestpoortdam, Weza, Kakamas, Olifantsboek en Bergplaas.

Groep F se kinders is van die stede Johannesburg en die Rand, Pretoria, Bloemfontein, Port-Elizabeth en Kaapstad.

distrikte van die Kaapprovincie. Hier word meestal met groot- en kleinvee geboer, maar daar is ook 'n sekere mate van landbou. Die hele gebied ly dikwels aan droogte, en die families lewe veelal in toestande van groot isolement, daar hierdie dele baie dun bevolk is. Daar is dus 'n groot gebrek aan aanraking met medemense. Subgroep B bestaan uit kinders uit die Karo en die Kaapse Middellande. Die distrikte toon ten dele ooreenstemming met die van subgroep A, maar daar is minder isolement en, in bepaalde dele, heelwat minder droogte. Subgroep C bestaan uit kinders uit distrikte of dele van distrikte waar die boerdery hom meer bepaal tot landbou en wat ook digter bevolk is. Hierdie subgroep bevat ook kinders van arm boswerkers (sien subgroep J, tabel 25). Subgroep D bestaan uit armblanke-kinders uit die noordoostelike dele van die Unie, naamlik uit dele van die Transvaal waar met vee geboer word — veral grootvee — maar waar daar ook 'n sekere mate van landbou is. 'n Deel van hierdie groep kinders behoor tot 'n klas waarvan die ouers die neiging het om altyd weer verder van die beskawing en van die eise wat dit stel, weg te trek. Sommige van hulle maak hulle karige bestaan vir 'n aansienlike gedeelte deur middel van die onwettige jag op wild. Baie lewe in toestande van isolement. Malaria is in sommige van die dele waar die kinders getoets is, baie gewoon Die kinders is gedurende Augustus getoets — d.w.s. gedurende die winter — terwyl nuwe infeksie en akute aanvalle van malaria gedurende die somer voorkom. Geeneen van die kinders wat getoets is, het ten tyd van die toets aan akute aanvalle gely nie, maar baie het die siekte onder lede gehad. Sommige van die kinders wat getoets is, het ook Bilharziasis gehad. Subgroep E bestaan uit nedersetterskinders (op landbou- en bosbou-nedersettings) in verskillende dele van die Unie. Twee van die nedersettings waar kinders getoets is, val in die koorsgebied. Ten tyde van die opname het malaria op een van hulle al sedert 'n paar jaar heelwat afgeneem. Op die ander nedersetting was die siekte meer algemeen, maar slegs 14 kinders wat aan malaria gely het, is daar getoets. Op sommige van die nedersettings het party van die meer recente nedersetters ekonomies nog nie veel vooruit gekom nie, en party ander was nie daartoe in staat nie of wou hulle nie daarvoor genoeg inspan nie. Hierdie deel was dus in 'n armoedige toestand. Subgroep F bestaan uit kinders van ouers van plattelandse oorsprong wat as armes na die stede getrek het. Uit die vierde kolom van tabel 24 sal dit duidelik wees dat die verskille in gemiddelde intelligensie-kwosiënte van die ses groepe betreklik klein is. Maak ons gebruik van die bekende

**Tabel 25 van gemiddelde intelligensie-kwosiënte van verskillende groepe armblanke-kinders.**

| Groep | Kinders | Aantal getoets | Gemid. I.K. | Std. Dev. van Dist. | Std. Fout van Gemid. |
|---|---|---|---|---|---|
| G | met Beta ondersoek | 208 | 99.1 | 9.1 | .6 |
| H | a) met S.A. en | 223 | 95.9 | 10.7 | .7 |
| | b) met Beta toets ondersoek | 223 | 97.7 | 10.7 | .7 |
| I | op of kort gelede van plase afkomstig | 1762 | 97.0 | 10.7 | .3 |
| J | van boswerkers | 78 | 90.8 | 11.1 | 1.8 |
| K | op delwerye | 108 | 92.1 | 9.45 | .85 |
| L | lydende aan malaria | 208 | 96.7 | 11.0 | .7 |
| M | van Kakamas-nedersetters | 88 | 99.8 | 11.0 | 1.4 |
| N | op plaasskole in Kaapprovincie | 217 | 96.0 | 10.35 | .8 |
| O | op dorpe | 426 | 95.4 | 11.0 | .5 |
| P | van plattelandse nie-grondbesittendes | 594 | 96.3 | 10.6 | .45 |
| Q | van besitters van kleine stukkies van 'n verdeelde plaas en dgl. | 230 | 95.8 | 10.5 | .6 |
| R | in koshuise vir behoeftiges | 400 | 95.6 | 10.8 | .45 |

formule[13] om die vertroubaarheid van die verskil tussen gemiddeldes vas te stel, dan vind ons dat die verskille in sommige gevalle statisties vertroubaar is, maar daar bestaan tog 'n groot mate van uniformiteit in die intelligensie-kwosiënte van die verskillende groepe van armblanke-kinders. Maar ook as ons die gewestelike gebiede kleiner maak, dan kom verskille tot op sekere hoogte tog voor, soos ons sal sien.

Die totale aantal van 3,281 kinders is ook in 'n reeks van ander groepe verdeel, wat slegs ten dele mekaar onderling uitsluit, met die doel om ons gegewens verder te ontleed. Die meegaande tabel 25 gee gegewens oor hierdie verder groeperinge.

Van die totaal van 3,281 kinders is 208 alleen met die Beta-toets ondersoek. Van hierdie subgroep (G) was 103 uit die koorsgebied (sien die bespreking van subgroepe D en L), 95 was uit 'n stad (subgroep F), en 10 was boswerkerskinders (sien subgroep J). Subgroep H (a en b) bestaan uit kinders wat sowel die Suid-Afrikaanse Groep-toets as die Beta-toets gedoen het. In geen enkele geval het meer as 'n paar dae tussen die twee toepassinge van die toetse verloop nie. Die 1,762 kinders van subgroep I stam uit verskillende dele van die Unie. Hulle ouers was nog op plase of het slegs kort gelede die plaas verlaat. Subgroep J bestaan uit kinders van arm boswerkers in die Knysna-Tsitsikamma-streek, en subgroep K is kinders van armblanke-delwers op die Lichtenburgse diamantdelwerye. Subgroep L bestaan uitsluitlik uit aan malaria lydende[14] kinders in die Transvaal, en M uit kinders van Kakamas-nedersetters. Subgroep N bestaan uit kinders wat op plaasskole in die Kaapprovincie getoets is; subgroep O uit kinders op dorpe uit alle dele van die Unie; subgroep P uit kinders waarvan die vaders arm bywoners en plaasarbeiders was, dus nie-grondbesittendes. Die ouers woon dus op plase, en die kinders woon deels plaasskole by en deels dorpsskole, dikwels as kosgangers in die skoolkoshuise vir behoeftige kinders. Subgroep Q word gevorm deur kinders waarvan die ouers 'n karige bestaan maak op klein stukkies of aandele van 'n plaas[15] of, al is hulle grond groter, tog maar 'n armoedige bestaan maak weens die swak geaardheid van die plaas, omdat dit baie aan droogte ly, of omdat hulle nie in staat is om van die plaas behoorlik gebruik te maak nie. 'n Deel van hierdie kinders stam uit koorsgebiede waar die siekte ten tyde van ons ondersoek minder voorgekom het.

[13] S.F. van verskil tussen gemiddeldes = $\sqrt{(S.F._1)^2 + (S.F._2)^2}$

[14] Vasgestel op grond van informasie van die kinders en onderwysers.

[15] Sien pp. II — 15 en verder.

Hoewel groep Q nie in alle gevalle heeltemaal verarmdes was nie, was hulle ten minste aan die verarm en potensiële indien nie al werklike armblankes nie. Subgroep R bestaan uit kinders wat in skoolkoshuise vir behoeftige kinders was. Die meeste van die koshuise was in plattelandse dorpe of dorpies, maar enkele was op plase en verbonde aan groot plaasskole. Sommige koshuise is beslis vir verbetering vatbaar, maar in die reël lewe die armblanke-kind daar onder beter omstandighede as thuis by hulle ouers.

Tabel 25 toon aan dat ook hier weer 'n baie groot mate van homogeniteit bestaan. 'n Paar opmerkinge is te maak. Groep G het die betreklik hoë gemiddelde I.K. van 99.1, en in die geval van groep H is die gemiddelde I.K. met die Beta-toets ook iets hoër as wat dieselfde kinders bereik het met die Suid-Afrikaanse Groep-toets. 'n Mens sou geneig wees om te dink dat dit die gevolg daarvan is dat armblanke-kinders in staat sou wees om beter te presteer met 'n non-verbale toets soos die Beta, as met 'n sterk verbale toets soos die Suid-Afrikaanse. Dit is egter 'n vraag of die verskil tussen die gemiddeldes statisties vertroubaar is, daar die norme vir die Beta-toets op betreklik min getalle uitgewerk is. Ons kan egter sê dat die resultate met die Beta-toets in beginsel ooreenstem met dié van die Suid-Afrikaanse toets wat gemiddelde intelligensie-kwosiënt van die armblanke-kinders betref. Verder wil ons daarop wys dat die laagste gemiddelde intelligensie-kwosiënte dié van boswerkers- en delwerskinders is.

Die delwery-groep is exklusief van die ander groepe van Ha tot R. Die verskille tussen die gemiddelde van die delwery-groep en die gemiddeldes van hierdie ander groepe varieër van 3.3 tot 5.6 maal die standaard-fout van die verskille, uitgesonderd in die geval van die boswerker-groep J, sodat die relatief lae prestasie in die geval van die delwery-kinders wel as statisties vertroubaar te beskou is.

Die boswerker-groep is exklusief van seker ander groepe, naamlik van K, L, M, O, Q en R. Uitgenome K is die verskille tussen die gemiddelde van die boswerker-groep en hierdie ander groepe almaal van 4.6 tot 9.0 so groot as die standaard-foute van die verskille, sodat ook die lae gemiddelde prestasie van die boswerker-groep wel as statisties vertroubaar beskou moet word.

Daar is 'n betreklik hoë gemiddelde intelligensie-kwosiënt in die geval van die kinders van Kakamas-nedersetters. Die Kakamas-groep is exklusief van die ander groepe Ha en I tot R. Die verskille tussen die gemiddelde van die Kakamas-groep en

hierdie ander groepe varieer van 2.8 tot 9.0 maal die standaardfout van die verskille, sodat die relatief hoë prestasie van die Kakamas-groep wel as statisties vertroubaar te beskou is. In hierdie verband moet daarop gewys word dat baie van die nedersetters op Kakamas wel oorspronklik as armblankes op die nedersetting geplaas is, maar dat 'n goeie deel van die ouers vandag nie meer as armes te beskou is nie. Buitendien is daar ook 'n klein aantal (6) kinders in die Kakamas-groep wie se ouers as kopers van „regte" op erwe na Kakamas gekom het.[16]

Die aan malaria lydende armblanke-kinders (L) het 'n gemiddelde intelligensie-kwosiënt van 96.7, wat ook die gemiddelde intelligensie-kwosiënt van armblanke-kinders in die algemeen is. Vir 'n deel van hulle is die intelligensie-kwosiënte egter op grond van prestasies met die Beta-toets bepaal, anders mag die gemiddelde intelligensie-kwosiënte wel 'n punt of twee laer gewees het. Maar selfs as ons hulle intelligensie-kwosiënt met twee punte verminder,[17] sou hulle nog 'n gemiddelde hê van 94.7. Dit strook nie op ondubbelsinnige wyse met die oordeel wat soms uitgespreek word omtrent die uiters nadelige gevolge wat malaria sou hê op kinders (en volwassenes) wat, soos hierdie groep kinders, gedurig daaraan ly.[18] Nogtans sou 'n gemiddelde intelligensie-kwosiënt van 94.7 tog laer wees as vir armblanke-kinders in die algemeen, vir wie dit 96.7 is. Buitendien is die kinders gedurende die wintermaande getoets, terwyl die tydperk van nuwe infeksie en van akute aanvalle in die somermaande val. Dit moet wel aangeneem word dat die prestasies swakker sou gewees het as die kinders gedurende laasgenoemde tyd getoets was. Ons kom by 'n ander moontlike aanduiding van 'n nadelige invloed van malaria op die intelligensie-kwosiënt as ons die verskynsel van die daling van die intelligensie-kwosiënt met stygende ouderdom nagaan.[19]

---

[16] Sien voetnoot 1, p. II — 137.

[17] Vergelyk die verskil in prestasies by Ha en Hb.

[18] Die *Jaarlikse Rapport van die Departement van Publieke Gesondheid*, 1929, p. 34 (U. G. 49 — '29) beweer dat die bewoners van die malaria-streke degenereer. Gewoonlik kry hulle, volgens die rapport, die siekte in hulle jeug; en hoewel hulle 'n seker mate van immuniteit ontwikkel as gevolg van herhaalde aanvalle, word hulle milt vergroot en kry hulle ander chroniese symptome wat nadelig is vir hulle liggaamlike en verstandelike energie as volwassenes en veroorsaak dat hulle as „armblankes" geklassificeer kan word. Sien ook die opvoedkundige en mediese verslae oor hierdie punt.

[19] Hier en daar kry 'n mens in verskillende dele van die Unie familiegroepe waarin heelwat ondertrou voorkom. Die volgende tabel (26) gee die vernaamste gegewens wat ons versamel het omtrent ses sulke families waarvan kinders getoets is. (Sien p. II — 22).

**Die daling van die intelligensie-kwosiënt van die armblanke-kind met stygende ouderdom.**

Die verskynsel van die daling van die intelligensie-kwosiënt van die armblanke-kind met stygende ouderdom is van buitengewone belang vir die juiste interpretasie van die betekenis van die gemiddelde intelligensie-kwosiënte van die armblanke-kind. In hierdie verband moet nou ten eerste daarop gewys word dat

---

*Voortsetting van Voetnoot* 19.

**Tabel 26. Ondertrou en gemiddelde intelligensie-kwosiënte van kinders.**

| Familie | Aantal kinders getoets | Gem. Index van Inteelt | Gem. Index van Verwantskap | Gemid. I.K. |
|---|---|---|---|---|
| P | 13 | 16.4 (5.6) | 23.1 (3.0) | 86 (11.2) |
| M | 12 | 30.2 (13.3) | 11.0 (14.8) | 86 (7.0) |
| L | 12 | 30.2 (10.9) | 37.1 (17.7) | 96 (8.9) |
| O | 8 | 17.2 (16.45) | 10.7 (9.5) | 103.5 (6.5) |
| K | 19 | 24.8 (11.4) | 21.8 (27.5) | 106 (6.6) |

Die indexe van inteelt en verwantskap is dié van Pearl. Die koëffisiënt van inteelt word bereken volgens die formule

$$Zn = \frac{100\ [(p_n + 1) - (q_n + 1)]}{(p_n + 1)}$$

waarby $p_n + 1$ die hoogs moontlike aantal ouers en voorouers aangee, en $q_n + 1$ die aantal wat daar werklik is. Die koëffisiënt van verwantskap word aangegee deur die percentasie individue wat gemeenskaplik is in die afstamming van elkeen van die ouers Ons haal aan volgens C. Kronacher, Der heutige Stand der Inzuchtfrage, Zt. f. *Tierzüchtung und Züchtungsbiologie einschliesslich Tiernährung*, Bd. 11, 1925.

Die laaste kolom gee die gemiddelde intelligensie-kwosiënt aan van die groepe kinders wat getoets is. Die syfers tussen hakies gee aan die gemiddelde deviasies van die distribusies In die geval van die familie P is die trou-geskiedenis opgespoor vir 4 geslagte terug, in die geval van familie L vir vyf geslagte terug, in die geval van familie O vir 6 geslagte terug, in die geval van familie K vir 6 geslagte terug, in die geval van familie M vir 5 geslagte terug; maar dit was vir ons nie moontlik om die afstamming in sommige opsigte volledig te kry nie, en dit is baie waarskynlik dat sowel die index van inteelt as dié van verwantskap in werklikheid vir M gedurende die laaste vyf geslagte hoër is as wat in die tabel aangegee word. In al die ander families het ons die afstamming nagespoor tot die voorvader wat eerste op die plaas kom woon het. Families P, M en L is armblankes. Dit kan wees dat die ondertrou 'n oorsaak is vir die lae intelligensie-kwosiënte van die kinders van dié families, maar dit is nie vir ons moontlik om met sekerheid hieromtrent te spreek nie. Families O en K is merendeels nie armblankes nie.

intelligensie-kwosiënte in die reël 'n duidelike neiging vertoon om konstant te bly. 'n Lang reeks van oorseese ondersoeke het tot hierdie resultaat gelei.[20] Die procedure wat gewoonlik gevolg word om vas te stel in hoever intelligensie-kwosiënte konstant bly, bestaan daarin dat kinders twee of meer keer getoets word met verloop van 'n betreklik lang tyd tussen die verskillende ondersoeke. Die procedure wat in hierdie ondersoek gevolg is, was om 'n groot aantal kinders te toets, waarby elke kind een-

**Tabel 27. Intelligensie-kwosiënt van plattelandse nie-armblanke-kinders.**

| Ouderdom in maande | 120–123 | 124–127 | 128–131 | 132–135 | 136–139 | 140.–143 | 144–147 | 148–151 | 152–155 | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Aantal kinders | 24 | 16 | 25 | 23 | 30 | 21 | 23 | 31 | 23 | 216 |
| Gemid. I.K. | 105.3 | 103.4 | 106.1 | 105.1 | 105.4 | 102.2 | 103.3 | 104.8 | 107.6 | 104.9 |
| Std. Fout van Gemid. | 1.4 | 2.3 | 2.1 | 2.2 | 2.0 | 1.7 | 2.0 | 2.2 | 1.9 | .6 |

maal ondersoek is en waarby die gemiddelde intelligensie-kwosiënte van die verskillende ouderdomsgroepe vergelyk is. Met hierdie procedure kry ons ook 'n hoë mate van konstantheid van die intelligensie-kwosiënt met die Suid-Afrikaanse Groepverstandstoets solank soos ons armblanke-kinders uitsluit. Ons gee in die bygaande tabel 27 die resultate weer van 'n groep

FIG. 3.




Intelligensie-kwosiënte met stygende leeftyd van 216 plattelandse nie-armblanke-kinders. Op die abscissa kom die leeftye en op die ordinaat die intelligensie-kwosiënte. Die reguit lyn gee die berekende konstantheid van die intelligensie-kwosiënte aan.

[20] Sien die opsomming oor die literatuur in die geskrif waarna verwys is in voetnoot 8, p. II — 144.

willekeurige plattelandse kinders wat ons geneem het, met dié beperking dat hulle nie tot die armblanke-klas behoor het nie.

Soos te verwagte is, weens die betreklik klein getalle, kom daar skommelinge in die gemiddelde intelligensie-kwosiënte van die verskillende ouderdomme voor. Ons het egter deur middel van die methode van die kleinste kwadrate 'n regte lyn op die gemiddeldes van die derde ry gepas. Die lyn gee ons vir die ouderdomsgroep 120-123 maande 'n gemiddelde intelligensie-kwosiënt van 104.5 en vir die ouderdomsgroep 152-155 maande een van 105.2. Die lyn loop dus prakties horisontaal.

Ons gaan nou oor tot die behandeling van die vraag of die intelligensie-kwosiënte van armblanke-kinders ook die neiging

**Tabel 28 van gemiddelde intelligensie-kwosiënte vir verskillende leeftye van Subgroepe A tot F van armblanke-kinders.**

| Ouder-domme in maande | Subgroep A | | | Subgroep B | | | Subgroep C | | | Subgroep D | | | Subgroep E | | | Subgroep F | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Gem. I.K. | S.F. Gem. | Aantal getoets | Gem. I.K. | S.F. Gem. | Aantal getoets | Gem. I.K. | S.F. Gem. | Aantal getoets | Gem. I.K. | S.F. Gem. | Aantal getoets | Gem. I.K. | S.F. Gem. | Aantal Getoets | Gem. I.K. | S.F. Gem. | Aantal Getoets |
| 120-123 | 98.4 | 2.1 | 30 | 98.3 | 1.4 | 58 | 96.8 | 1.2 | 55 | 99.1 | 1.2 | 65 | 98.4 | 1.8 | 34 | 99.2 | 1.0 | 114 |
| 124-127 | 96.4 | 1.8 | 31 | 99.9 | 1.3 | 64 | 96.6 | 1.4 | 55 | 96.6 | 1.4 | 49 | 101. | 2.3 | 32 | 99.6 | 1.0 | 110 |
| 128-131 | 95.2 | 1.5 | 36 | 98.1 | 1.5 | 55 | 97.4 | 1.5 | 56 | 97.6 | 1.5 | 58 | 100. | 1.4 | 30 | 99.7 | 1.1 | 116 |
| 132-135 | 93.1 | 2.0 | 34 | 94.6 | 1.6 | 60 | 95.1 | 1.5 | 51 | 96.4 | 1.4 | 59 | 97.9 | 2.3 | 28 | 97.2 | 1.1 | 125 |
| 136-139 | 93.6 | 2.1 | 31 | 96.5 | 1.4 | 50 | 94.9 | 1.7 | 43 | 96.5 | 1.4 | 44 | 97.9 | 1.9 | 30 | 98.2 | .8 | 130 |
| 140-143 | 93.7 | 2.0 | 31 | 95.6 | 1.4 | 54 | 97.3 | 1.5 | 49 | 96.5 | 1.4 | 59 | 95.1 | 2.3 | 21 | 99.7 | .8 | 124 |
| 144-147 | 96.1 | 1.9 | 28 | 96.2 | 1.4 | 58 | 92.2 | 1.4 | 55 | 94.9 | 1.3 | 72 | 96.4 | 1.9 | 30 | 97.9 | .9 | 161 |
| 148-151 | 93.5 | 2.3 | 29 | 95.5 | 1.3 | 59 | 94.1 | 1.4 | 60 | 91.2 | 1.3 | 73 | 95.5 | 1.9 | 31 | 97.2 | .9 | 140 |
| 152-155 | 92.5 | 1.6 | 33 | 94.7 | 1.4 | 53 | 94.3 | 1.5 | 65 | 94.1 | 1.4 | 56 | 96.0 | 1.9 | 35 | 91.4 | .8 | 169 |
| Totaal | 94.7 | .6 | 283 | 96.7 | .4 | 511 | 95.4 | .5 | 489 | 95.8 | .4 | 535 | 97.7 | .6 | 274 | 97.9 | .3 | 1189 |

toon om konstant te bly. Die bygaande tabel 28 gee ten eerste die gegewens vir die groepe A tot F. Die gegewens vir die totale groep van armblanke-kinders is reeds in tabel 22 gegee.

Selfs 'n vlugtige ondersoek van die eerste kolomme van elk van die ses subgroepe sal reeds die neiging van die intelligensie-kwosiënt van elke subgroep openbaar om met stygende ouderdom van die kinders te daal. Skommelinge kom wel in elke subgroep voor, maar dié kan ons wel met reg as bloot toevallig beskou; hulle raak in elk geval nie die hooftendens wat by al die groepe aanwesig is en waarop ons hier nadruk wil lê nie.

Ons het vir elk van die groepe 'n uitdrukking uitgewerk wat in 't kort die mate van val in elk van hulle aangee, deur regte lyne op die empiriese gemiddelde intelligensie-kwosiënte te pas volgens die metode van die kleinste kwadrate. Onderstaande tabel 29 gee die resultaat weer.

**Tabel 29 toon aan die daling in gemiddelde intelligensie-kwosiënt van Subgroepe A tot F van armblanke-kinders.**

| Subgroepe. | A | B | C | D | E | F |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Tangens van val | .50 | .51 | .43 | .69 | .60 | .48 |
| Standaard fout[21] van die tangens | .23 | .17 | .17 | .16 | .24 | .11 |
| Berekende I.K. vir 120-123 maande | 96.7 | 98.6 | 97.1 | 98.6 | 100.0 | 100.0 |
| Berekende I.K. vir 152-155 maande | 92.7 | 94.5 | 93.6 | 93.1 | 95.2 | 96.2 |
| Totale berekende daling in I.K. | 4.0 | 4.1 | 3.5 | 5.5 | 4.8 | 3.8 |

[21] Die standaard-fout van die tangens (S.F.-tan) is bereken volgens die formule

$$S.F. - tan. = \sqrt{12 / m(m+1)(m \div 2)} \times S.F.$$

Hier staan *m* vir die aantal gemiddeldes en S.F. vir die *gemeenskaplike* standaard-fout van die gemiddeldes. Hoewel die standaard-foute van die gemiddeldes 'n sekere mate van variasie vertoon waar

Uit tabel 29 is dit duidelik dat die ses subgroepe A, B, C, D, E en F, wat mekaar onderling uitsluit, daarin ooreenstem dat almaal 'n daling in die intelligensie-kwosiënt met stygende ouderdom van die kinders toon. Die val is van 3.5 tot 5.6 in die loop van net omtrent drie jaar. In die geval van groep A is die tangens meer as 2 keer so groot soos sy eie standaard-fout; by groep B is dit 3 keer so groot; by groep C is dit meer as 2 keer so groot; by groep D is dit meer as 4 keer so groot; by groep E meer as 2 keer so groot; en in die geval van groep F is dit meer as 4 keer so groot. Die tangens van die daling het in alle gevalle 'n hoë mate van statistiese vertroubaarheid, en die resultate bevestig mekaar in so'n hoë mate dat aan die feit van die daling geen twyfel kan bestaan nie.

Subgroep F, wat uit armblanke-kinders uit verskillende stede van die Unie bestaan, toon 'n daling wat betreklik groot mag voorkom, met die oog op die feit dat daar 'n neiging bestaan by die armblankes wat na die stede trek, om hulle posisie te verbeter. Die effek hiervan is wel teengewerk deur die methode wat ons vroeër beskrywe het, waarvolgens armblanke-kinders in die stede uitgesoek is, en waarvolgens die kinders van die families wat hulle die beste aangepas het, nie in die opname ingesluit is nie.

In onderstaande figure 4 tot 9 gee ons die verskillende dalinge van subgroepe A tot F aan. Die gestippelde lyn gee die werklike en die reguit lyn die berekende waardes aan.

FIG. 4.




Intelligensie-kwosiënte van 283 plattelandse armblanke-kinders (subgroep A) met stygende leeftyd. Op die abscissa kom die leeftye en op die ordinaat die intelligensie-kwosiënte. Die reguit lyn gee die berekende daling aan.

---

die aantal kinders wat getoets is, klein is, het ons, in plaas van die gemeenskaplike, vir S.F. in die formule die gemiddelde standaard-fout van die gemiddeldes gesubstitueer. Vir die formule sien G. Polyá, *Wahrscheinlichkeitsrechnung, Methoden der Kleinsten Kwadrate, Kollektivmasslehre*, in Abderhalden's Handbuch der Biologischen Arbeitsmethoden, 1925, Abt. 5, Teil 2, Heft 7, pp. 736 en 756-757.

FIG. 5.




Intelligensie-kwosiënte van 511 plattelandse armblanke-kinders (subgroep B) met stygende leeftyd. Op die abscissa kom die leeftyd en op die ordinaat die intelligensie-kwosiënte. Die reguit lyn gee die berekende daling aan.

FIG. 6.




Intelligensie-kwosiënte van 489 plattelandse armblanke-kinders (subgroep C) met stygende leeftyd. Op die abscissa kom die leeftye en op die ordinaat die intelligensie-kwosiënte. Die reguit lyn gee die berekende daling aan.

FIG. 7.




Intelligensie-kwosiënte van 535 (hoofsaaklik) plattelandse armblanke-kinders (subgroep D) met stygende leeftyd. Op die abscissa kom die ouderdomme en op die ordinaat die leeftye. Die reguit lyn gee die berekende daling aan.

FIG. 8.




Intelligensie-kwosiënte van 274 armblanke-kinders (subgroep E) op nedersettings met stygende leeftyd. Op die abscissa kom die leeftye en op die ordinaat die intelligensie-kwosiënte. Die reguit lyn gee die berekende daling aan.

FIG. 9.




Intelligensie-kwosiënte van 1,189 stedelike armblanke-kinders (subgroep F) met stygende leeftyd. Op die abscissa kom die leeftye en op die ordinaat die intelligensie-kwosiënte. Die reguit lyn gee die berekende daling aan.

As ons nou terugkeer na tabel 22, waar die gegewens vir die totale aantal kinders saamgevat is, dan vind ons dat die retge lyn wat volgens die methode van kleinste kwadrate op daardie empiriese gemiddeldes gepas is, 'n daling aangee van 4.2 punte, daar ons 'n berekende gemiddelde by 120-123 maande kry van 98.8 en by 152-155 van 94.6. Die tangens self het die waarde van .52 met 'n standaard-fout van .06, sodat die daling in die geval van die hele groep ongetwyfeld statistics vertroubaar is.

Nog 'n ander vraag kan hier gestel word. Dit is duidelik dat die regte lyn wat ons op die empiriese gemiddelde intelligensie-kwosiënte van die hele groep van 3,281 kinders gepas het, uiteindelik as dit na agter verleng word, die horisontale lyn vir 100 I.K. moet verbygaan. Dit gebeur op 'n punt wat ooreenstem

FIG. 10.




Intelligensie-kwosiënte van 3,281 armblanke-kinders (totale groep) met stygende leeftyd. Op die abscissa kom die leeftyd en op die ordinaat die intelligensie kwosiënte. Die reguit lyn gee die berekende daling aan.

met 'n chronologiese ouderdom van ongeveer iets oor die 9 jaar. As ons nou sou aanneem dat die val in dieselfde mate aan die gang was voor die ouderdom van 120 maande as tussen 120 en 155 maande, dan sou ons, soos dit kan lyk, tot die gevolgtrekking moet kom dat die armblanke-kinders vroeg in die lewe 'n gemiddelde intelligensie-kwosiënt moes gehad het wat nogal heelwat bokant 100 was. In verband hiermee dien die volgende gesê te word. Die regte lyne wat deur ons op die gemiddeldes gepas is, vorm weliswaar 'n handige middel om die gemiddelde daling in intelligensie-kwosiënte te bereken, maar die lyne hoef nie die krommes te wees wat op die gemiddelde die *beste* pas nie. Die feit is dat 'n logarithmiese kromme met die vergelyking $Y = 93.96 + .3113X + 2.0347 \log X$ (met $X = 1$ by die ouderdom van 153½ maande, $X = 2$ op 149½ maande, ens.) met $\Sigma (Y - Y)^2/n$, vir ons 'n waarde van .35 gee, terwyl ons met die regte lyn 'n waarde van .40 kry. Volgens die logarithmiese kromme wil dit voorkom asof dit die daling voor die ouderdom van 120 stadiger plaasgevind het as daarna. Die logarithmiese kromme gee vir ons weliswaar 'n intelligensie-kwosiënt van 107.4 op nege maande voor die geboorte, maar aan dié preciese syfer kan nie veel waarde geheg word nie, aangesien ons geen gegewens vir leeftye onderkant 120 maande het nie. Ook is in die uitwerking van die norme van die Suid-Afrikaanse toets natuurlik die resultate van 'n aantal armblanke-kinders gebruik, wat as gevolg die gemiddeldes van die land as geheel laer maak as wanneer ons slegs vir die norme nie-armes sou gebruik het.

Ons gaan nou oor tot die bespreking van die ander subgroepe (G tot R) wat ons gevorm het. Tabelle 30 (a) en (b) gee die betrokke gegewens weer.

**Tabel 30 (a) van gemiddelde intelligensie-kwosiënte van subgroepe G tot K van armblanke-kinders.**

| | Subgroep G | | | Subgroep H (a en b) | | | | | Subgroep | | | Subgroep J | | | Subgroep K | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Oud. in maande | Gem. I.K. | S.F. Gem. | Aant. | Gem. I.K. (a) | S.F.-Gem. (a) | Gem. I.K. (b) | S.F.-Gem. (b) | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. |
| 120–123 | 100.7 | 2.7 | 18 | 94.7 | 2.4 | 97.9 | 2.4 | 17 | 99.9 | .8 | 190 | 88.7 | 2.2 | 8 | 94.3 | 3.1 | 11 |
| 124–127 | 101.7 | 2.6 | 13 | 96.2 | 1.8 | 97.5 | 2.3 | 25 | 99.2 | .8 | 187 | 94.8 | 2.6 | 13 | 93.2 | 3.2 | 6 |
| 128–131 | 100.3 | 3.4 | 15 | 96.7 | 2.2 | 98.2 | 2.0 | 25 | 98.0 | .7 | 191 | 98.0 | 4.2 | 9 | 94.9 | 4.4 | 7 |
| 132–135 | 100.0 | 1.7 | 31 | 94.8 | 2.4 | 95.8 | 2.0 | 26 | 97.1 | .6 | 194 | 89.1 | 3.2 | 7 | 91.0 | 2.8 | 16 |
| 136–139 | 100.5 | 1.9 | 29 | 97.8 | 1.7 | 98.4 | 2.2 | 22 | 96.4 | .7 | 160 | 92.1 | 4.8 | 8 | 94.5 | 3.1 | 9 |
| 140–143 | 99.1 | 1.5 | 25 | 94.4 | 2.3 | 98.9 | 1.7 | 24 | 96.7 | .8 | 182 | 94.0 | 10.4 | 3 | 89.0 | 2.8 | 9 |
| 144–147 | 98.7 | 1.4 | 27 | 96.8 | 1.7 | 96.8 | 1.8 | 24 | 95.9 | .6 | 209 | 87.1 | 1.9 | 8 | 89.7 | 2.0 | 18 |
| 148–151 | 96.7 | 1.8 | 30 | 96.6 | 2.0 | 97.2 | 2.3 | 28 | 95.3 | .6 | 223 | 86.1 | 3.4 | 12 | 90.4 | 1.5 | 22 |
| 152–155 | 95.9 | 1.3 | 20 | 95.4 | 2.0 | 97.9 | 1.9 | 32 | 94.9 | .6 | 226 | 88.3 | 4.2 | 10 | 96.9 | 2.5 | 10 |
| Totaal | 99.1 | .6 | 208 | 95.9 | .70 | 97.7 | .68 | 223 | 97.0 | .3 | 1762 | 90.8 | 1.75 | 78 | 92.1 | .85 | 108 |
| | Tan = — .64<br>S.F. — tan<br>= .25<br>Daling 101.8<br>—96.7<br>= 5.1 | | | Tan = + .06<br>S.F. — tan<br>= .25<br>Styging —95.5<br>+96.0<br>= 5 | | Tan = + .00<br>S.F. — tan<br>= .25<br>Daling —97.7<br>+97.7<br>= 0 | | | Tan = — .60<br>S.F. — tan<br>= .08<br>Daling = 99.4<br>—94.6<br>= 4.8 | | | Tan = — .74<br>S.F. — tan<br>= .50<br>Daling 93.8<br>—87.9<br>= 5.9 | | | Tan = — .17<br>S.F. — tan<br>= .34<br>Daling 93.3<br>—91.9<br>= 1.4 | | |

Tabel 30 (b) van gemiddelde intelligensie-kwosiënte van subgroepe L tot R van armblanke-kinders.

| | Subgroep L | | | Subgroep M | | | Subgroep N | | | Subgroep O | | | Subgroep P | | | Subgroep Q | | | Subgroep R | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Oud. in maande | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aant. | Gem. I.K. | S.F.-Gem. | Aantal |
| 120–123 | 98.4 | 1.9 | 26 | 97.5 | 2.0 | 16 | 97.3 | 1.7 | 27 | 96.1 | 1.4 | 43 | 98.8 | 1.2 | 70 | 99.4 | 2.2 | 22 | 95.7 | 1.8 | 36 |
| 124–127 | 98.5 | 2.3 | 18 | 100.7 | 4.0 | 12 | 97.3 | 1.6 | 39 | 97.7 | 1.3 | 44 | 97.7 | 1.3 | 71 | 95.5 | 2.3 | 23 | 97.8 | 1.7 | 47 |
| 128–131 | 97.5 | 2.0 | 31 | 100.0 | 2.4 | 5 | 96.1 | 2.0 | 31 | 96.6 | 1.6 | 47 | 97.6 | 1.2 | 78 | 96.6 | 2.2 | 21 | 99.1 | 1.8 | 35 |
| 132–135 | 97.5 | 2.8 | 20 | 100.8 | 4.0 | 11 | 99.3 | 2.8 | 13 | 95.0 | 1.6 | 53 | 97.8 | 1.2 | 66 | 92.9 | 1.9 | 31 | 93.1 | 1.5 | 58 |
| 136–139 | 98.2 | 1.9 | 22 | 97.8 | 3.2 | 14 | 97.4 | 2.2 | 14 | 96.3 | 1.6 | 40 | 96.5 | 1.3 | 54 | 93.3 | 2.3 | 24 | 93.5 | 1.5 | 48 |
| 140–143 | 98.8 | 2.3 | 22 | 99.1 | 3.2 | 5 | 96.3 | 2.3 | 21 | 96.2 | 1.8 | 39 | 94.7 | 1.7 | 48 | 96.1 | 1.6 | 37 | 94.8 | 1.5 | 47 |
| 144–147 | 95.3 | 2.3 | 25 | 101.1 | 4.0 | 8 | 91.5 | 2.9 | 18 | 92.8 | 1.4 | 53 | 94.9 | 1.4 | 59 | 98.1 | 1.7 | 28 | 96.7 | 1.3 | 50 |
| 148–151 | 93.7 | 2.3 | 23 | 99.5 | 3.5 | 10 | 92.7 | 1.8 | 24 | 95.6 | 1.7 | 52 | 94.0 | 1.3 | 72 | 94.1 | 2.3 | 21 | 95.6 | 1.4 | 41 |
| 152–155 | 92.5 | 2.5 | 21 | 106.0 | 3.2 | 7 | 96.1 | 1.9 | 30 | 93.6 | 1.5 | 55 | 93.8 | 1.3 | 76 | 96.5 | 1.8 | 23 | 95.1 | 1.5 | 38 |
| Totaal | 96.7 | .7 | 208 | 99.8 | 1.40 | 88 | 96.0 | .8 | 217 | 95.4 | .5 | 426 | 96.3 | .45 | 594 | 95.8 | .6 | 230 | 95.6 | .45 | 400 |
| | Tan = —.685<br>S.F. — tan<br>= .27<br>Daling 99.7<br>—94.2<br>= 5.5 | | | Tan = .515<br>S.F. — tan<br>= .40<br>Styging —98.2<br>+102.3<br>= 4.1 | | | Tan.= — .51<br>S.F. —tan<br>= .26<br>Daling 98.0<br>— 93.9<br>= 4.1 | | | Tan = — .38<br>S.F. — tan<br>= .19<br>Daling 97.0<br>— 94.0<br>= 3.0 | | | Tan — .59<br>S.F. — tan<br>= .16<br>Daling 98.6<br>—93.9<br>= 4.7 | | | Tan = — .16<br>S.F. — tan<br>= .25<br>Daling 96.3<br>—95.0<br>= 1.3 | | | Tan = — .20<br>S.F. — tan<br>= .19<br>Daling 96.5<br>—94.9<br>= 1.6 | | |

FIG. 11.




Berekende daling of andersins in die intelligensie-kwosiënte van subgroepe G tot R van armblanke-kinders met stygende leeftyd. Op die abscissa kom die leeftye en op die ordinaat die intelligensie-kwosiënte. Die letters in die figuur gee die subgroepe aan.

Met drie uitsonderinge toon elk van die subgroepe in tabel 30 'n daling in intelligensie-kwosiënt met stygende ouderdom. Die uitsonderinge is H (a en b) en M. In die geval van H het ons met eenselfde groep van kinders (wat stam uit verskillende dele van die Unie) te doen wat tweemaal getoets is, naamlik eenmaal met die Suid-Afrikaanse Groep-toets en eenmaal met die Beta-toets. Volgens albei bly die intelligensie-kwosiënte feitlik konstant. Weens die grootte van die standaard-fout van die tangens in altwee gevalle kan te veel waarde nie aan hierdie konstantheid geheg word nie, en in elk geval toon die ander resultate sonder uitsondering 'n daling. Wat die geval M (Kakamas) betref, is vroeër al daarop gewys dat juis op hierdie nedersetting ons 'n groep nedersetters bymekaar het waarvan baie nie meer tot die armblankes gereken kan word nie, en dat die ouers van 'n klein deel van die kinders (6) nie as armblankes na Kakamas gekom het nie daar hulle „regte'' op erwe gekoop het. Daar is 'n styging in die intelligensie-kwosiënt, maar ons wil daarop attent maak dat die aantal kinders wat vir die toepassing van die toetse beskikbaar was, klein was en dat die standaard-fout van die regte lyn wat op die gemiddeldes gepas is, dus groot is. In die geval van subgroep Q is die daling betreklik klein, die standaard-fout daarenteen groot, sodat die geringheid van die daling miskien as toevallig opgevat moet word, nieteenstaande die feit dat hierdie groep uit grondbesittendes bestaan. Die betreklike geringheid van die daling in die geval van K (delwerye) beskou ons, om dieselfde rede, ook as toevallig. Subgroep R (koshuise) toon ook 'n betreklik kleine val. In hierdie verband mag ons daaraan toevoeg dat die kinders in die reël in die koshuise bly gedurende die grootste deel van die jaar — d.w.s., hulle gaan net gedurende vakansies huis-toe. Gewoonlik gaan hulle al op vroeë leeftyd na die koshuise, daar skoolgang van die sewende jaar af verpligtend is en die arm ouer wat te ver van 'n skool af woon, sy kind dan na die koshuis stuur. Dáár bly die kinders totdat hulle toegelaat word om die skool te verlaat — d.w.s. tot die ouderdom van vyftien of sestien jaar of totdat hulle Standerd VI gemaak het, volgens die bepalinge wat ten tyde van die opname gegeld het. Die kanse bestaan dus dat die lengte van verblyf in die koshuis styg met die ouderdom van die kosganger. Dit is dus net moontlik dat verblyf in die koshuise die neiging het om die snelheid van die daling van die intelligensie-kwosiënt te verminder, hoewel veel gewig nie hieraan geheg kan word nie weens die grootte van die standaard-fout van die tangens. Sub-groep J (boswerkers) toon die grootste daling van alle subgroepe. Dit is welbekend dat hierdie

kinders baie aan onder- en foutiewe voeding te ly het. Subgroep L, wat uitsluitend bestaan uit kinders wat aan malaria ly en grotendeels deur die Beta-toets ondersoek is, toon die tweede grootste daling van al die subgroepe G tot R, hoewel sommige van die wat kleiner is nie veel daarvan verskil nie. Onder die subgroepe A tot F toon subgroep D die grootste val. Die meeste van die kinders in subgroep L val ook in subgroep D, hoewel laasgenoemde ook nog ander kinders insluit wat aan malaria ly.[22] Dit is net moontlik dat die grootte van die daling in die geval van subgroepe D en L 'n oorsaaklike gevolg van die malaria is, maar hier is die standaard-foute van die dalinge meestal weer te groot om die verskille as statisties vertroubaar te kan beskou.

Die ontleding van die totale groep in 'n aantal subgroepe volgens verskillende gesigspunte het aangetoon dat die verskynsel van dalende intelligensie-kwosiënte feitlik deurgaans voorkom en die vraag moet nou gestel word wat die verklaring daarvan is.

**Die oorsaak van die daling.**

Die daling in die gemiddelde intelligensie-kwosiënt van die armblanke-kind kan nie daaraan toegeskryf word dat die verstandelike ontwikkeling van minder begaafdes stadiger plaasvind as by die meer begaafdes nie. Dat die ontwikkeling by eersgenoemde wel stadiger plaasvind, is daaruit te sien dat die distribusie van standaard totale[23] met die Suid-Afrikaanse Groeptoets stadigaan groter word met stygende ouderdom. Hiermee is egter rekening gehou by die uitwerking van die norme, want die intelligensie-kwosiënte, soos hulle deur die toetse bepaal word, wat in hierdie ondersoek gebruik is, berus op die afstand van 'n prestasie in terme van die standaard-afwyking uitgewerk in standaard-punte, van die gemiddelde prestasie van elke ouderdom.[24]

Die verklaring moet gesoek word in die resultaat waartoe navorsinge oor die relatiewe belang van erflikheid en omgewing vir die intelligensie en die intelligensie-kwosiënt gelei het.[25] Hulle het tot die gevolgtrekking gevoer dat die intelligensie-

---

[22] Die ander kinders in D is deels van skole waarvan dit bekend is dat malaria daar ook voorkom, maar informasie omtrent die individuele kinders is nie ingewin nie.

[23] Dit is totale wat, wanneer hulle successief is, met gelyke stappe van moeilikheid van mekaar verskil. Sien voetnoot 4, p. II — 141.

[24] Sien voetnote 4 en 6, p. II — 141.

[25] Vir 'n oorsig en bespreking sien die verwysings in voetnoot 11, p. II — 145.

kwosiënt van 'n individu in die reël oorwegend deur die erflikheid bepaal word, maar dat omgewing tog ook 'n merkbare invloed daarop uitoefen. Twee van die belangrykste van die nuwere ondersoekinge[26] stem in beginsel hierin ooreen. Volgens hulle bring jarelange verplasing van kinders naar 'n baie beter omgewing as hulle oorspronklike 'n merkbare verhoging van die intelligensie-kwosiënte tot stand, en die grootte van die verandering stem in beginsel goed ooreen met dié wat in hierdie ondersoek gevind is.

Dit is dus noodsaaklik om hier met wetenskaplike versigtigheid te werk te gaan en om nie ligweg van swak prestasies by voorbeeld met verstands- of onderwystoetse meteens te konkludeer tot 'n eweredig swakker *inherente* intelligensie nie, alvorens met sekerheid uitgemaak is dat voldoende rekening gehou is met die moontlike invloed van omstandighede op die ontwikkeling van intelligensie.

As 'n gunstige omgewing die intelligensie-kwosiënt in die loop van tyd gunstig kan beïnvloed, dan kan ons ook verwag dat jarelange blootstelling aan die invloede van 'n ongunstige omgewing 'n nadelige invloed op die intelligensie-kwosiënt moet hê. En dit is dan ook wat ons by die armblanke-kinders vind, naamlik die verskynsel van die dalende intelligensie-kwosiënt met stygende ouderdom. Ons het hier en daar reeds aanwysinge teëgekom dat die daling varieer met die graad van ongunstigheid van die omgewing. Hoewel ons nie kan beweer dat ons gegewens in dié opsig die nodige statistiese vertroubaarheid besit nie, kan daar geen twyfel bestaan nie omtrent die algemene tendens tot 'n daling en omtrent die ongunstige omstandighede waaronder die armblanke in die reël lewe. Die lewenswyse van 'n deel van die armblanke-families is geïsoleerd, en somtyds ook nomadies van aard. Die herhaalde verandering van woonplek bring in die geval van baie van die kinders onvermydelik mee dat hulle gedurig van skool verander en die skool ook ongereeld bywoon.[27] Dit is ook aan te neem dat heelwat van die klein plaas-

[25] F. N. Freeman, K. J. Holzinger, B. C. Mitchell assisted by H. R. Bobo and C. H. Lorenzon, „The Influence of Environment on the Intelligence, School Achievement and Conduct of Foster Children"; B. S. Burks, „The Relative Influence of Nature and Nurture upon Mental Development." Altwee het verskyn in *The Twenty-Seventh Yearbook of the National Society for the Study of Education*, 1928.

[27] Van 2,288 armblanke-kinders van die leeftye tien tot vyftien jaar het ons inligtings ingewen omtrent die aantal skole wat hulle bygewoon het. Uit ons gegewens het dit geblyk dat feitlik 25% van hulle gemiddeld in dieselfde skool vir twee jaar of minder gebly het voordat hulle weer van skool gewissel het. Die tyd was een jaar of minder in 2% van die gevalle.

skole wat deur 'n aansienlike aantal armblanke-kinders bygewoon word, nie in dieselfde gehalte van onderwys kan voorsien as wat in die groter dorp- en stadskole moontlik is nie, hoewel sommige plaasskoolonderwysers sowel op opvoedkundige as op sociale gebied baie goeie werk doen. Die armblanke-kind ontbreek dit in die reël ook aan die verstandelike en sociaal meer stimulerende huislike atmosfeer waarin die kind van meer welgestelde ouers dikwels lewe. Die huislike versorging wat die armblanke-kinders kry, is dikwels gebrekkig. Ondervoeding is baie algemeen. Die huise is dikwels sleg, oorbevolk en onhygiënies sowel op die plase as in die stede en dorpe. Onkunde in gesondheidsake en gebrek aan behoorlike mediese behandeling is baie algemeen; en soos ons gesien het, ly in sommige dele baie kinders en volwassenes chronies aan malaria.

**Die hoofresultaat van die verstandsopname.**

Neem ons dus aan dat die daling in die gemiddelde intelligensie-kwosiënt van armblanke-kinders die gevolg is van die invloede van 'n ongunstige omgewing, dan moet ons tot die gevolgtrekking kom dat tabel 22 vir die totale groep van 3,281 kinders wel die werklike distribusie van intelligensie-kwosiënte vir die ondersogte armblanke-kinders tussen die leeftye van 120 en 155 maande weegee, maar dat die aangebore potensialiteite van die armblanke-kind hoër staan as wat op die oog uit daardie gegewens sou blyk. Ons moet ook besluit dat die intelligensie-kwosiënte van die groot meerderheid van armblanke-kinders, wat herediteit betref, seker binne die grense van normaliteit val en dat 'n deel van hulle selfs meer as gewone verstandelike begaafdheid besit.[28]

Eindelik moet ook daarop gewys word dat hierdie resultaat wel bereik is deur die toepassing van verstandstoetse op armblanke-skoolkinders, maar dat hulle ook 'n belangryke lig werp op die intelligensie van die ouers en so op die intelligensie van die volwasse armblanke. *Gemiddeld* het die minder intelligente kind ook 'n minder intelligente ouer en die meer intelligente kind 'n meer intelligente ouer. Die resultaat wat met ons opname bereik is, stel ons dus in staat om te generaliseer en om te beweer dat nie alleen die armblanke-kind nie, maar ook die groot meerderheid van volwasse armblankes normale en deels selfs meer as gewone aangebore verstandelike begaafdheid besit.

---

[28] M. D. M. Hirsch (An Experimental Study of the East Kentucky Mountaineers, *Genetic Monographs*, III, 3, 1928) en L. R. Wheeler (The Intelligence of East Tennessee Mountain Children, *J. Ed. Psych.*, XXIII, 5, 1932) het ook 'n lae gemiddelde I.K. en 'n val in I.K. met ouderdom gevind onder kinders wat ooreenstem met armblanke-kinders in Suid-Afrika. Wheeler sluit dat met die nodige omgewingsverbetering die berg-kinders naby 'n normale groep mag toets.

## HOOFSTUK XIII.

## SAMEVATTING EN GEVOLGTREKKINGS.

**Die betekenis van rehabilitasie.**

Die taak wat aan die kommissie van ondersoek na die armblanke-vraagstuk opgedra is, was meer bepaald die vasstelling van die werklike toestand en van sy veroorsaking. Trouens, elke besondere maatreël wat eventueel ter oplossing van hierdie vraagstuk voorgestel sou kan word, sou op sy beurt ook weer 'n afsonderlike sorgvuldige studie vereis het. Dit verhinder egter nie die formulering van sekere meer algemene beginsels nie wat aan die lig kom as feite en oorsake nagespoor word, en wat in die oog behoor gehou te word waar die besonderhede van praktiese planne uitgewerk word. Sulke beginsels, vir sover hulle meer bepaald van psyehologiese aard is, word hieronder uiteengesit.

Om dit te doen keer ons terug tot 'n vraag wat by die begin op die voorgrond gestel is — die vraag, naamlik, na die rol van psyehologiese oorsake van armoede en verarming op die platteland. 'n Belangryke deel van die slotsom waartoe ons gekom het, is dat daar in die loop van tyd onder invloed van verskillende lewensomstandighede 'n type van mentaliteit, d.w.s. sekere psyehologiese trekke ontwikkel is, wat die aanpassing aan eise wat later ontstaan het, so bemoeilik het dat 'n deel van die plattelandse bevolking hierdie aanpassing nie of nie in genoegsame mate kan of kon bewerkstellig nie. Aan die invloed van hierdie omstandighede was die ouer deel van die blanke bevolking veel meer en dikwels veel langer blootgestel as meer reeente inkomelinge, met die gevolg dat die bemoeiliking van die aanpassing en die armoede en verarming wat daarvan die gevolg is, in hoofsaak by dié deel van die bevolking voorkom. Vir die oplossing van die armblanke-vraagstuk is dit dan ook van fundamentele belang dat sekere psyehologiese trekke wat tot ontwikkeling gekom het, deur andere wat as gevolg van die veranderde omstandighede noodsaaklik gemaak is, vervang word. Die psyehologiese verandering wat moet plaasvind, vereis tyd, maar dit is ten dele al aan die gang, en dit is moontlik om die proees te verhaas.

N

Die armblanke-vraagstuk is wel ten dele 'n kwessie van werkloosheid en van werkverskaffing, maar dit sou verkeerd wees om te meen dat die werklike oplossing in werkverskaffing alleen gesoek moet word. Tereg word deur ervare maatskaplike werkers onder armblankes die standpunt ingeneem dat die rehabilitasie van 'n huisgesin nog nie noodsaaklik tot 'n einde gebring is as die man van 'n verdienste voorsien is nie. Hoe belangryk werkverskaffing sonder enige twyfel ook al is, word daardeur in die huislike atmosfeer en familie-tradisies waarmee die kinders groot word, nog nie dié verandering teweeggebring nie wat veelal nodig is om 'n herhaling by die kinders te vermy van soortgelyke aanpassingsmoeilikhede as by hulle ouers voorgekom het. Weens die belang van die vrou vir die huislike opvoeding en vir die karaktervorming van die kinders is die rol wat sy hier ten goede of ten kwade kan speel, bykans nie te oorskat nie. Daar is ook ernstige gevare verbonde aan pogings om die ekonomiese posisie van die armblanke langs die kortste moontlike weg vir hom te wil verbeter, want 'n skielike verhoging van inkomste lei maklik tot verkwisting, en in elk geval kan verbeteringe op die lange duur nie bloot deur uiterlike maatreëls alleen bereik word nie, maar moet dit berus op veranderinge wat *in die mense self* plaasvind. Die skepping van geleenthede waardeur hulle sou kan vooruitkom, moet seker nie verwaarloos word nie; maar dan mag die komplementaire maatreëls, waar nodig, ook nie ontbreek nie waardeur hulle die persoonlike eienskappe — wat dikwels ontbreek — kan ontwikkel om van dié geleenthede behoorlik gebruik te maak. Die gebrek aan sukses wat die pagstelsel[1] gehad het, en die mislukkings wat dikwels waar te neem is waar verarmdes op kroongronde geplaas word om daar te boer, is vir 'n deel die gevolg van die veronagsaming van hierdie laaste vereiste. Pogings tot 'n oplossing waarby die klem eensydig gelê word op die aanpassing van omstandighede aan die mense, en waarby uit die oog verloor word dat die mense ook aangepas moet word aan die omstandighede, is tot

[1] Die stelsel is in 1925 ingevoer om arm mense van die platteland weer op die land te plaas en hulle permanent daar te laat vestig deur hulle vereers in diens by boere te plaas. Onder hierdie stelsel is voorskotte van hoogstens £200 aan die plaaseienaar of die pagter toegestaan en moes die plaaseienaar onderneem om die pagter vooruit te help. Volgens die stelsel het die Departement van Arbeid tot teen die einde van 1930 'n 550 pagters op die plase gesit, maar van dié pagters was daar toe nie meer as sowat 100 oor wat hulle vergoed op die land gevestig het nie. Sien *Jaarboek van die Unie van Suid-Afrika*, 1930, p. 193.

uiteindelike mislukking gedoem, en dit is noodsaaklik dat die doelmatigheid van alle voorgestelde maatreëls nie alleen getoets word met betrekking tot die meer onmiddellike verbetering van die ekonomiese posisie van armblankes nie, maar veral met betrekking tot die psychologiese uitwerking wat die maatreëls op hulle sal hê.

**Die trektradisie.**

Die feit dat rehabilitasie nie net verandering van omstandighede is nie, maar dat dit in die grond van die saak 'n verandering van die persoon beteken, bring nie mee dat 'n gedragslyn van *laissez faire* gevolg moet word nie. 'n Dergelyke gedragslyn kan ook nie daardeur geregverdig word dat ekonomiese konkurrensie en druk tot op sekere hoogte daarop bereken en ook nodig is om tot 'n uiteindelike oplossing te lei nie. Die probleem moet as 'n opvoedkundige — in die ruime sin van die woord — beskou word; en om dit aan die armblanke oor te laat om sy eie redding — as hy kan — te bewerk, sou nie alleen baie moontlikhede verwaarloos nie, maar sou demoralisasieprocesse wat reeds aan die gang is, verder laat deurwerk. Die vraagstuk is te groot om anders as hoofsaaklik deur die staat opgelos te kan word, watter ander liggame hy ook mag gebruik om op 'n gekoördineerde manier met of onder hom te werk. Hierby sal 'n gesonde beleid, by alle energie en optrede van staatsweë, as doelwit voor oë moet hou die vorming van burgers en burgeresse wat uiteindelik in staat sal wees om self hulle posisie, sociaal en ekonomies, te verbeter en te handhaaf.

Ten dele het die verandering van lewensomstandighede wat in die loop van tyd ingetree het, self ook al veranderinge van mentaliteit teweegebring, en dié proces gaan nog aan. Dit is, by voorbeeld, die geval met die trektradisie. Die tradisie het grotendeels ontwikkel as gevolg daarvan dat 'n gedeelte van die blanke bevolking al geslagte lang besig was om die land in te neem, ten dele is klimaatsomstandighede daarvoor verantwoordelik gewees, en ten dele ander faktore, waaronder veral te noem is die gedwonge onbestendigheid wat deur oorloë veroorsaak is, die transportryery en die bywonerstelsel met sy gebrek aan vaste kontrakte op lang termyn. Afgesien van klimaatsomstandighede en die bywonerstelsel het die invloede wat die tradisies laat ontstaan het reeds in 'n groot mate verswak en ten dele verdwyn, en ons vind dat daarmee ook die trektradisie in sy oorspronklike vorm aan die verdwyn is. Aan die ander kant het 'n nuwe faktor àl meer in werking getree, wat die trektradisie, in 'n nuwe vorm, aan die lewe hou. Die

ongeskoolde arbeider van die platteland afkomstig wat al van die plaas los geraak het en wat, alleen al weens gebrek aan opleiding nie die bekwaamheid besit om 'n vaste verdienste te kry en te behou nie, word dikwels weens die onbestendigheid van sy werk ook tot onbestendigheid van woonplek gedwing. By sommige — veral van die oueres — is 'n trekgees te seer deel van die karakter geword, sodat daar nie veel hoop skyn te bestaan om baie veranderinge by hulle teweeg te kan bring nie. Die feit mag egter ook nie oor die hoof gesien word nie dat sommige rondtrekkers, as hulle eenmaal in staat is om permanente werk te kry, die ou onbestendige lewenswyse vir 'n gevestigde opgee.

**Die vaskleef aan die plaaslewe.**

Die vaskleef aan die plaaslewe, met die opeenhoping van bewoners op gronde wat te klein word om almaal te dra, is 'n duidelik symptoom van 'n type van mentaliteit wat onder toestande van isolement kan ontwikkel — 'n mentaliteit wat gekenmerk word deur beperktheid van gesigskring, deur gebrek aan ambisie en ondernemingslus, en deur vrees vir die wêreld „daarbuite." Die jeug op die geïsoleerde plaas het nie alleen veelal nog steeds gebrek aan die geleenthede wat die jeug in die groter dorpe en stede het om 'n opleiding vir 'n beroep of 'n ambag of in elk geval werk te kry nie, maar het ook gebrek aan direkte, persoonlike kontak met stimulerende voorbeelde waardeur ambisie in eerste instansie aangewakker word. Hierdie sociale isolement is wel vir 'n groot gedeelte die gevolg van geografiese isolement, maar hoef, weens die moderne verkeersmiddels en geleenthede tot gedagtewisseling en aanskoulike onderrig nie noodsaaklik in dié mate 'n gevolg daarvan te wees nie as wat dikwels tans nog die geval is. Tot die belangrykste preventiewe middels moet ons die vermindering van die sociale isolement van die landelike familie reken, sodat die jeug van sulke families self daartoe kom om na ander bestaansmoontlikhede te soek as dié op die plaas en sy onmiddellike omgewing. Die geleentheid moet dan ook vir die jeug geskep word om dié nuwe bestaansmoontlikhede te vind.

**Die belang van isolement. Die vermindering daarvan.**

Dit is bekend dat die sociale isolement een van die gunstigste voorwaardes vir die voortbestaan van tradisies is. Vir 'n groot gedeelte is hierdie feit daarvoor verantwoordelik dat verouderde boerdery methodes nog steeds toegepas word, hoewel hulle nie meer voldoen aan die eise van die hedendaagse lewe

nie en op den duur onvermydelik tot verarming lei. Na ons oortuiging is dit 'n radikale fout as die staat die boer wat besig is om so te verarm wil red, deur eenvoudig aan hom telkens weer finansiële hulp te gee as die nood drukkend word. Ons sien hierby af van die vraag in hoever die staat geleende gelde weer terugbetaal sal kry, en wil beklemtoon dat nouliks 'n beter middel uitgedink sou kan word om die ou tradisies te bestendig en om so 'n herhaling van die noodtoestand te verseker. Ons bestry nie die praktiese noodsaaklikheid dat hulp van staatsweë gegee word in tye wanneer 'n aansienlike deel van die boere bevolking met ekonomiese ondergang bedreig word nie. Maar dit gee blyk van 'n noodlottige kortsigtigheid as stappe gedoen word om in die oombliklike nood te help sonder dat die hulp vergesel gaan van maatreëls wat op 'n verder toekoms gerig is. Hierdie maatreëls behoor bedoel te wees vir diegene by wie die agterlikheid van hulle boerdery, wat volgens ondoelmatige tradisionele methodes gedryf word, ten minste gedeeltelik verantwoordelik is vir die nood waarin hulle gedurig weer verkeer. Ten grondslag aan hierdie maatreëls moet die beginsel lê van die vermindering van soeiale isolement as kragdadige middel om die mag van die tradisies teen te gaan. Deels kan hierdie vermindering van sociale isolement en die kennismaking met ander verbeterde boerdery-methodes tot stand kom deur verbeterde skoolopvoeding en só deur die vermoë om makliker en die gewoonte om meer te lees. Maar dit sou verkeerd wees om hiermee tevrede te wees, omdat dan nie genoeg rekening met die moontlikhede van die opvoeding van die volwassenes gehou word nie. Daar is nodig sowel 'n extensivering as 'n intensivering van 'n stelsel wat reeds deur die Departement van Landbou van die Unie sedert 'n reeks van jare toegepas word, naamlik van wat bekend staan as die „landbou-uitbreidingsdiens," waardeur inligting, raad en voorbeeld aan boere gegee word. Hoe waardevol die werk wat deur die ambtenare van die Departement gedoen word ongetwyfeld ook al is, tog sal niemand met kennis van die toestand van sake wil ontken nie dat groot gedeeltes van die boerebevolking nog nouliks daardeur bereik word. Die inersie van die bestaande tradisies, en die oorsake wat hulle aan die lewe hou, is meestal so sterk dat afdoende resultate nie verwag kan word nie tensy daar, in die meer geïsoleerde streke en by die meer agterlike boere, veel meer gedoen word as dat 'n inligtingsambtenaar af en toe 'n boer vlugtig besoek of af en toe êrens in die boer se omgewing 'n lesing oor landbouvraagstukke hou — lesings wat veelal, soos die ervaring leer, juis nie deur dié bygewoon word nie wat inligting en raad die meeste nodig het.

